# DAGBOEK

VAN

# LOUIS TRIGARDT

(1836-8)

GUSTAV S. PRELLER



KINDERS VAN DIE VOORSTE VOORTREK.

Louis en Annie Trigardt, jongste oorlewende van Louis Trigardt s'n kinders. Afgeneem te Pietermaritzburg, kort na hul aankoms aldaar uit Delagoabaai.

# DAGBOEK VAN LOUIS TRIGARDT

(1836—1838).

MET INLEIDING EN AANTEKENINGE
VAN
GUSTAV S. PRELLER
IN OPDRAG VAN DIE
SUIDAFRIKAANSE AKADEMIE VIR TAAL, LETTERE EN KUNS.

---

MET KAART EN PORTRETTE.





„HET VOLKSBLAD"-DRUKKERIJ. — Postbus 267. — BLOEMFONTEIN.
1917.

Die Leser Heil!

Dank is ik verskuldig,—en deur mij ook die Akademie—vir belangrijke aanwijsinge en hulp, aan meneer Jerimias J. Trichardt van Middelburg, 'n kleinseun van die auteur, en eweneens aan meneer H. J. Grobler, van Groblersplaats, Louistrichardt, vir kosbare hulp en voorligting. Wat aanbetref besonderhede uit die geskiedenis van die naturellestamme, in die eerste plek aan Sijnweleerw. ds. H. Schloemann, Direkteur van die Berlijnse Sending-genootskap in Transvaal, die, ofskoon onder die grootste moeilikhede arbeidende, nogtans alles gedaan het wat in sijn vermoë was, en sijn veeljarige, intieme kennis van ons naturelle geheel tot mijn beskikking gestel het. Voorts aan eerw. ds. C. Hoffmann, sendeling van die Berlijnse sending-genootskap te Kratzenstein, Houtbosdorp, vir nauwgesette navorsing en welkome voorligting; aan ds. Chr. Endemann, sendeling van die Berlijnse genootskap te Gertrudsburg bij Louistrichardt; aan ds. G. Schwellnus van Lijdenburg, en ds. P. E. Schwellnus van Arcona, Middelburg, albei eweneens van die Berlijnse sendinggenootskap, en aan ds. Gotthardt Westphal van dieselfde genootskap te Khalavha, Soutpansberg.

Aan almaal mijn opregte dank!

G. S. P.

Pretoria, September, 1917.

# INHOUDSOPGAAF.

# DAGBOEK VAN LOUIS TRIGARDT.

(31 Julie 1836—1 Mei 1838)

---

## INLEIDING.

### *1. Aanleiding tot die Uitgaaf.*

Op voorstel van Dr. F. V. Engelenburg—F. S. Malan werd, gedurende die Sewende Sitting van die Suidafrikaanse Akademie vir Taal, Lettere en Kuns, te Kaapstad, op 23 Desember 1916, besluit aan mij op te draag die uitgaaf van Trigardt s'n Dagboek vir rekening van die Akademie, — 'n taak waarop ik voorbereid was deur 'n jarenlange versameling van allerlei nádere gegéwens.

Een van die redes wat bij dié geleentheid aangevoer werd in belang van die uitgaaf, was die histories wetenskaplike waarde van die Dagboek. En, ofskoon dit nie eigelik tot die taak van die uitgewer behoort, om die nut, hetsij histories als andersins, daarvan vas te stel nie, kan 'n bevestiging van die oorweginge, wat die Akademie tot genoemde opdrag gelei het, en 'n algemene aanduiding van die betékenis van die uitgaaf, seker nie oorbodig geag word nie. Buitendien wil ik dadelik erken, dat 't vir mij als Afrikaner lang nie so maklik is om, — selfs al sou dit naar mijn mening gewéns wees, wat nie die geval is nie, — mij ewe objektief aan hierdie stof

teenoor te stel als wat 't vir iemand anders mag wees.

Die vervaardiger van die Engelenburg-teks, 'n degelik onderlegde nederlandse onderwijser, met besondere historiese bevoegdheid, het bij sijn afskrif die opmerking gemaak :

„Voor de wetenschap is deze tocht (met name die Trigardt-trek) al biezonder onbelangrijk geweest. Slechts 'n enkele opmerking in ál deze bladzijden kan de natuur-onderzoeker of de ethnograaf enige belang inboezemen."

En ongetwijfeld sal menigeen wat hierdie Voortrekker-dagboek in hande krij, onderskrijf wat dáar gesê is. Dit hang daar grotendeels van af welke eise mens vooraf aan die gegéwe stel! — Wie hier die nouwkeurig geboekstaafde waarneminge verwag van 'n wetenskaplik aangelegde natuur-ondersoeker, of van 'n man wat bewustelik naam en leiding gee aan 'n ewenement in onse historie, dié sal 't al aanstonds met die voorgaande eens kan worde. Wie egter wéet hoe ons te doen het slegs met die aantékeninge van 'n praktiese boer, wat aangeleg word als boekhouding van sijn besit, en van die voortbrengsels van die jag, terwijl 't in die tweede plek eers moes dien als tijdkorting, wat geen breë openbaarmaking ooit beoog het nie, dié sal, — sonder sijn verwagtinge ook maar enigsins laag te span, — naar mijn beskeie oordeel, beloon word met bijkomende histories-wetenskaplike uitkomste van 'n heel besondere waarde :

1. Vir die kennis van ons Volk besit ons uit die tijd van die Voortrek geen ander dokument wat hier-

mee te vergelijke is,— die dagelikse aantékeninge van 'n Afrikaner wat die grote, ja grootse in die historie volbreng sonder dit nogtans als bewuste doel voorop te stel, maar tevrede is om 't vanself, als dominante gevolg van sijn handeling voor 'n dag te laat tree uit 'n kroniek van die kleine. Nie alleen sijn ongeëwenaarde trek, van die één kant van ons wêreld-deel naar die ander, maar vooral die menselike trekkerswee, wat — slegs als objektivéring daarvan, onbewus, maar onweerstaanbaar tegelijk, — uit die geduldige dagelikse dinge te voorskijn kom. Die fiere vrijheidsin, wat drijfveer en rigsnoer was van hul beweging, wenk ons hieruit andermaal teë. Hul invrome wêreldbeskouwnig en sieleadel, wat hul in die woestenije van die noorde instaatstel om teenoor die barbaarse natuurstamme hul meerderheid met 'n maklike grasie oral te handhaaf, dié spreek hier andermaal uit, terwijl 't tog nergens elders minder op die voorgrond gestel is nie. Hul rasse-bewustheid, die natuurlike en lig-gedrae supremasie van hul blanke bloed, wat hul instaatstel om onder die moeilikste omstandighede weerstand te bied aan die depriméreude invloede wat die aanraking met sig meebreng van 'n laere natuur-ras nie alleen nie, maar ook van bedorwe vreemde elemente, — dit álles vind mens terug in hierdie kroniek. En ook die bewijs van 'n beskawing wat, hoe rudimentair ook soms die litéraire weergawe daarvan, tagtig jaar gelede hul bekwaam maak om, tengetale van slegs nege weerbare skuts, — wat hul prestige derhalwe onmolik met wapengeweld kan handhaaf, — hul vrijelik te beweeg temidde van talrijke woeste volkstamme.

waar hul 'n heilsame ontsag inboesem en, deur die natuurlike opregtheid van hul gedrag, blijwend die meerderheid van die witman vestig.

2. Vir ons kennis van die inboorling bevolking van Transvaal, vóor die koms van die Voortrek. Wat in hierdie kroniek dienaangaande bijgebreng is, moet 'n tothiertoe bestendigde lesing nie alleen aanvul nie, maar tewens in verskeie belangwekkende besonderhede wijsig. [1]) Dié lesing is die uitgewer dan ook van weinig diens gewees bij sijn ondersoek. Nagenoeg álle gegewens oor die stamme en individue met wie Trigardt in aanraking gekom het, moes bijeengebreng word uit mondelinge oorlewering en die meedelinge van sendelinge. [2]) Rasethau, 'n Bawenda hoofman wat 'n nie onbelangrijke rol in die geskiedenis vervul het, en van wie vaak in die Dagboek gewag gemaak word als Rossetoe, was 'n tothiertoe onbekende grootheid onder die bijnaam van 'Mpofoe. In welk 'n toestand van volkome onderworpenheid aan die Soeloe-tirannie ál die transvaalse inboorling-stamme was, insluitende die Bawenda, Bapedie, Basoetoe en Magwamba, wat later onder 'n weldadige Boere-bestuur aangewas het tot sulke lastige nabure, dit blijk voldoende duidelik uit die gesag wat Trigardt tagtig jaar gelede alleen instaat was om ten aansien van iedereen van hulle te laat

---

[1]) Bedoel word hier vooral 'n *History of the Native Tribes of the Transvaal*, opgestel en uitgegee deur die Trv. Naturellesake Dept., 1905, wat om sijn politieke strekking vooral seer onbetrouwbaar geag moet worde.

[2]) Twee briewe aan die Dept. van Naturellesake van die Unie, om nadere inligting oor verskeie stamme, is heelmaal onbeantwoord geblijf.

gelde. Daar kan derhalwe hoegenaamd geen sprake meer wees, van 'n geweldadige aanhegting van die land van bedoelde naturelle deur die Boere, wat hul, inteëndeel, van 'n wisse algehele uitroeiing beskerm het teen die Soeloes.

3. Vir verskeie seer merkwaardige historiese uitkomste, waartoe in die eerste plek behoort ons nadere kennis van Trigardt s'n eie trek uit die Kaapkolonie naar Soutpansberg, en daarvandaan naar die Coskus, met die roete wat hij gevolg het, en die lot van die Van Rensburg-trek, wat hier tans vir die eerste keer nagenoeg seker vasgestel is. Buitendien verskaf die Dagboek besonderhede oor Trigardt en Pretorius hul soek-togte agter Van Rensburg aan, wat vir ons geskiedenis heelmaal nuw is; van genl. Potgieter s'n besoek aan Trigardt en aan die teenwoordige Rhodesië, waarvan tot hiertoe slegs 'n verwarde denkbeeld bestaan het [1]) van Dingaan s'n uiteinde, wat alsnog in dieselfde onsekerheid gehul was. [2])

4. Vir 'n aankomende nasionale letterkunde ag ik die Dagboek van seer besondere waarde. Nergens elders tog vind mens die treklewe en die invloede daarvan op die Voortrekkers, só afgemaal soos hier, — met 'n voornaamheid, wat 't weer nie vooropstel nie, maar als vanself uit die kroniek laat oprijs. Trigardt s'n trek was betreklik klein en die ander

---

[1]) Vgl. Theal (1834—1854) bl. 97.

[2]) Vgl. J. Y. Gibson, *Story of the Zulus*, 1911, bl. 90. Uitsluitsel hieroor word nou gelewer deur Carolus Trigardt s'n verklaring. Sie Inl. § 12, bl. cxxii.

trekke vér vooruit, sodat dieselfde invloede nie op die Groot Trek sal ingewerk het als in sijn geval nie. Daarenteen was die samestelling van sijn reisgeselskap van besonder interessante aard, en gekenmerk deur die aanwesigheid van figure wat tans ieder opsigself 'n nasionale tiepe daarstel: die napoleontiese hoefsmid Albach, wat met uitlandse maklikheid hom geleen het tot 'n verswaering met die natuur volk, en 'n baster-ras in die lewe geroep het; hul aanraking met die Buyse, gevolg van 'n dergelijke bloed-vermenging weliswaar, maar tog onder ánder omstandighede, en met die portugése basters; en daarteenoor die van hul rasse-suiwerheid so sterk bewuste Afrikaners, — 'n aanwijsing van een van die mees verbijsterende probleme van onse tijd!

Daarnewens die eiesinnige Jan Pretorius, die kortgebonde, opvlieënde Carolus, die vakkundige wa-maker, maar origens aan allerlei menselike feile onderhewige Botha; die egte bijwonertiepe, Strijdom; die voorbeeldige, geduldige oue skoolmeester, Daniel Pfeffer; die manhaftige weduwee Scheepers, — ál hierdie karakters word met artistieke distinksie getéken, sonder opset, maar voortkomende uit die verhaal van hul daelikse doen en late. Trigardt het 't als historiese figuur self swaar te verdure gehad [1]), maar rijs in hierdie dagboek op als man van beskawing en van grote moedigheid, wat volstrek nie ontbloot is van hoë sedelike en godsdienstige beginsels nie. Niemand is instaat om oor die Voortrek of die

---

[1]) Vgl. Theal (1834—1854) bl. 93; *Historical Sketches"*, bl. 267; Cory *The Rise of S. A.*, dl. ii, bl. 461.

mense van die Voortrek te oordeel of te skrijwe sonder kennis van Trigardt en sijn reisgenote.

5. Vir die volkekundige wat hier, — andermaal sonder opset! — bijgebreng is, nopens sede en gebruike, geloof, volksgeneeskunde, jag, handel, ruilwaardes, taal en trek-gewoontes, woningbouw en handwerk, sal die Dagboek altoos 'n waardevolle vraagbaak blijf.

6. Vir ons kennis van suidafrikaanse meteorologiese toestande, wat binne afsienbare tijdsverloop van lewensbelang dreig te worde, lewer die Dagboek kosbare gegewens in Trigardt s'n waarneminge van wind en weer, wat seer gereëld voorkom, en in die aanwesigheid van stromende water en plantegroei waar dit sedert nie meer te sien is nie.

## *2. Herkoms van die Teks.*

Na die dood van die skrijwer te Lourenco Marques in 1838, werd die twee dagboeke deur sijn kinders met hul meegeneem naar Natal; en toen hul dáar, na die huwelik van Piet Trigardt, uitmekaar gegaan is, werd 't verdeel tussen hom en Louis. Laasgenoemde is in besit geblijf van die Tweede Dagboek, terwijl Piet die Eerste, later so gehawende Dagboek in bewaring geneem het. Om een of ander rede het albei seuns die feit van hul besit van die handskrifte geheim gehou, só selfs, dat hul ouere broer, Carolus, nie van die bestaan daarvan geweet het nie vóor 1891, toen op inisiatief van dr. W. J. Leyds te Pretoria die versameling vir die Staatsmuseum aangevang werd, en Louis sijn deel van die Dagboek daar-

voor beskikbaar gestel het. Aan die geheimhouding van hul besit is ongetwijfeld die voortbestaan van die Dagboek te danke. [1])

In gemelde jaar egter, en kort vóor sijn dood, laat Louis aan komdt. Stephanus Trichardt (oudste seun van Carolus) te Middelburg weet, van die bestaan van die waardevolle manuskrip, en dat hij begérig was om 't geplaas te krij in die Nasionale Museum te Pretoria. Aan die pos wou hij dit egter nie toevertrouw nie, en die kommandant moes 't dus kom afhaal, op sijn woonplaas, Schoongezicht, nabij Weenen. Dit is geskied, en begin Junie 1891, nadat Komdt. Trichardt ook enkele ander geraadpleeg had oor die wenselikheid van publikasie, is 't in hande gekom van J. de V. Roos, destijds een van die lede van 'n debatsveréniging, „Jong Zuidafrika", medeweker aan die nuwsblad *Land en Volk* en beriggéwer van verskeie engelse koerante. Die 28e. Sept. 1892 had Roos 'n kopie vervaardig, waarvan in die *Volkstem* 'n meedeling oorgeneem werd uit 'n engelse koerant, *The Transvaal Times*, ten effekte, dat genoemde debatsveréniging deur een van haar lede 'n „werk van onberekenbare waarde" totstand gebreng had in die gedaante van 'n afskrif van Trigardt s'n reisjoernaal, — wat die afskrijwer met be-

---

[1]) Só doeltreffend was die geheimhouding dat, toen hul in Natal aankom, en daar die middelpunt werd van 'n algemene belangstelling hulle, ofskoon nog maar 13 en 20 jaar oud, nog nie hul kosbare besit aan ander ontdek het nie. 'n Verteenwoordiger van die *Zuidafrikaan* ondervraag hulle ook, maar moes aan sijn blad rapporteer: „Met grote moeite zijn wij (deze biezonderheden) te weten gekomen, want niemand hunner had enige aantékening bij zich; alles moesten wij dienvolgens door vragen verkrijgen."—*Zuidafrikaan*, 6 Sept. 1839.

hulp van „twee spieëls met grote moeite nog ontsijfer het"! Gehoop werd, dat die Roos-kopie op koste van die Staat sou gedruk word. [1]) Hoe lang die oorspronkelike teks in besit geblij het van die vervaardiger van die kopie, is nie met sekerheid uit te make nie.

Tothiertoe was sprake slegs van die Tweede Dagboek [2]) maar toen in 1894 in verband met die a.s. opening van die spoorbaan naar Delagoabaai, die geskiedenis van die Trigardt-trek opnuw aan die orde kom, is, deur bemiddeling van J. Bergsma, uit Rustenburg afkomstig, die bestaan ook van die Eerste Dagboek aan die lig gekom. Dié was namelik na 1840 in besit van Piet Trigardt uit Natal verhuis naar Ohrigstad, en dáarvandaan weer naar Rustenburg, waar dié gedeelte van die Trigardt-familie vandaag nog nabij Pilandsberg woon. Uiteindelik kon also, in Desember 1894, albei dagboeke in die Staatsmuseum tot rus kom.

Hier werd 't die volgende jaar, tijdens die spoorweg-feeste, deur dr. F. V. Engelenburg geraadpleeg, en kort daarop onder sijn toesig gekopieer.

Gedurende die tweede Vrijheidsoorlog moes 't, bij die ontruiming van Pretoria deur die republikeinse strijdmagte, verberg word uit vrees voor vernieling, 'n lot waaraan, helaas, sóveel ander waardevolle staatspapiere gedurende die engelse besetting nie ontkom is nie. [3])

Waarskijnlik is dat die twee dele vroeër al in

---

[1]) *Volkstem* 28 Sept. 1892.

[2]) Die Roos-kopie sowel als die Engelenburg-teks is namelik slegs van die Tweede Dagboek.

[3]) Brief van dr. Engelenburg aan Pres. Reitz, *Volkstem* 16 September 1910.

die Staatsmuseum van mekaar af geraak is, en afsonderlik bewaar werd. Die aanwesigheid van die Eerste in die museum, werd aan mij bekend deur 'n etiketjie in die Tweede, wat albei beskrijf als „Zakboekje èn Dagboek van den grootvader van S. P. Trichardt, Goedehoop, Middelburg."

### 3. *Bestanddele van die Teks.*

*a. Eerste Dagboek.*—Die Dagboek bestaat uit twee, heelmaal afsonderlike dele, wat in hierdie uitgaaf aangedui word als Eerste en Tweede Dagboek. Die Eerste loop oor die tijdvak van 31 Julie 1836 tot 13 Januarie 1837, en bevat gedurende dié tijd dagelikse aantékeninge, behoudens enkele leemtes, wat veroorsaak werd deur die uitskeure van 'n aantal blaaie, bij die teks nader aangedui. Benewens die aantékeninge, bevat die Eerste Deel allerlei ander memoranda en notisies van vroeëre en latere datum, wat geen deel uitmaak van die dagverhaal nie. Die vroegste van die memoranda dateer van 1830, toen die skrijwer nog in Somerset gewoon het, en betref die verkoop van graan en afgifte in bruikleen van gereedskappe en geld. Die ander bestaan uit 'n afskrif uit die Huisapoteek, oor die gebruik van sekere huismiddel, datums van geboorte, doop en sterfte van kinders, enkele versreëls, aan die Bijbel ontleende spreuke en die s.g. „Toepassing" van Onse Vader.

Die Eerste Dagboek beslaat in geheel 42 ongenummerde bladsije, wat oorspronkelik saamgestel was uit 'n boek van nog slegs 5 vel folio skrijfpapier, (watermerk: W. Brookman, 1826) van goeie

hoedanigheid, deurgesnij en dubbel gevouw.[1]) Die geheel is gevat in 'n stéwige lap donkerbruine met bas gelooide koedoe-leer, waarin 't vasgewerk is met gewone ruw-garen.

Museum nummer : D. Cat 28 en H· Cat. 38.

*b. Tweede Dagboek.*—Behoudens twee van die Eerste Dagboek uitgeskeurde blaaie, is dit 'n aansluiting bij en voortsetting in meer uitgebreide vorm van die Eerste Dagboek, wat bijna sonder interrupsie van 25 Jan. 1837 loop, tot 1 Mei 1838. Die boek is saamgestel uit vijf boeke folio skrijfpapier, van mindere hoedanigheid als dié van die Eerste, ongelinieer en van engelse fabrikaat, (watermerk : Hall, 1831), wat in die beskrewe vorm nog bestaan uit agtereenvolgens 22, 23, 16, 21 en 14 vel, dubbel gevouw : 192 ongenummerde bladsije. Hieruit blijk, dat dieselfde papier-voorraad in toenemende mate aangespreek werd als gewone skrijfmateriaal vir briewe of passe aan kaffers.

Die boeke papier moet vroeër afsonderlik en als geheel met seil-garen vasgewerk gewees het in 'n lap gelooide oorleer, wat uitwendige tékens draag van beskadiging deur brand en op ander wijse.

Museum nr. :H.A.143.

### *4. Aard, Doel en Strekking.*

Met sekerheid kan aangeneem worde, dat Trigardt sijn aantékeninge in die Eerste Dagboek aangevang het met die begin van sijn verkenningstog

[1]) Inderdaad sal die oorspronkelike boek papier volledig gewees het, namelik uit 24 vel bestaan het ; die ontbrekende is uit die saamgebonde deel in die vorm van uitgeskeurde blaaie verdwijn.

agter Van Rensburg aan, na sijn ontmoeting met genl. Potgieter, terwijl dáarvan die eerste bladsije, soos 't bij die teks aangedui is, verlore geraak is. Daar is hoegenaamd niks om te bewijs dat die auteur vóor die tijd reeds aangevang was met die houe van enige aantékening; inteëndeel, hierdie Eerste Dagboek draag alle uitwendige en ander aanduidinge, dat dit ook die begin was van sijn dagboek-werkdadigheid. Sodat ik ook tot die gevolgtrekking gekom is, dat ons hier te doen het met álles wat deur Trigardt teboekgestel werd.

Onmiddelike aanleiding tot die houe van sijn eerste aantékeninge kan gewees het die rapport wat hij later aan genl. Potgieter sou wou maak. Molik is ook, dat die omstandigheid hoe een van die lede van Potgieter s'n geselskap, namelik Bronkhorst, instaat was om uit sijn dagelikse aantekeninge, [1]), hul rit agter Trigardt en van Rensburg aan, soveel nouwkeuriger aan te dui als wat 't vir Trigardt molik was met betrekking tot sijn trek oor dieselfde veld, hom toen laat besluit het om altans van sijn tog naar die Limpopo ook 'n dergelijke notisie te hou. In die betékenis wat deur albei geheg word aan die afgelegde afstande, bestaat 'n ontwijfelbare ooreenkoms. Na Potgieter s'n vertrek egter, werd dieselfde soort van aantékeninge voortgeset, en selfs die eerste gedeelte daarvan weer oorgeskrijf en enigsins uitgebrei. En hier moet m.i. die derde molike en misskien voornaamste aanleiding sig laat gelde het vir die houe van so'n register, — toen namelik sijn beeste bij

---

[1]) Vgl. bijlaë iii. *infra*.

die honderd beginne doodgaan, toen daar enkele ander, van die kaffers bijkom, en dit noodsakelik werd om 'n soort van rekening koerant aan te leg, van die besit van sijn kinders en van homself. Die eerste aantékeninge daaroor staan nie in onmiddelike verband met die teks nie, en die eerste opgaaf nopens hul „beeste-getal" in die teks is tevinde na die Nuwe jaar, op 5 Januarie 1837, waarna dit met gereëlde tussenpose opgeskrijf word. Dit is 'n oorweging wat verstaan en gebillik sal worde alleen deur diégene wat wéet welke waarde 'n beesboer aan sijn lewende besit heg, hoe dit sijn énigste kapitaal verteenwoordig en nagenoeg iedereen van die 500 stuks grootvee sijn eie naam draag, sodat die eienaar instaat is om, als hom tijd of geleentheid ontbreek om 't te tel, „aan die haar", d.w.s. op die oog, na te gaan of daar enige, en indien so hoeveel, aan die trop mankeer. 'n Ander omstandigheid wat die beeste-rekening van betékenis gemaak het was, dat die vee van die hele Trigardt-famielie, insluitende die van Carolus, deurmekaar geloop het, terwijl die van hul ander reisgenote afsonderlike troepe vorm, sodat 't wenselik was om op die een of ander wijse rekening te hou van wat daar afgaat of bijkom, en dit te plaas aan die debit- of krediet-kant van hetsij die skrijwer self of een van sijn kinders.

'n Verdere praktiese oorweging vir die bijhoue van die dagboek was die opbrengs van die jag, wat in die gedaante van ivoor, huide en dergelijke, ook sijn kommersiële betékenis had.

'n Laaste motief van aansienlike betékenis was die belangstelling en gevolgelike aanmoediging van

sijn vrouw. Dat dit 'n oorweging van belang sal gewees het, kan afgelei word uit die skrijwer s'n omstandige behandeling naderhand, van die kleine aangeleenthede waarin sijn vrouw op een of ander wijse betrokke is of belang in stel. Dié behandeling daal soms af tot in die allernietigste besonderhede van een of ander beuselagtigheid. Dít is m.i. egter die verklaring daarvan : die dagboek werd bijgehou ook met die oog op háar amusement. En, waar bij ontstentenis van ander lektuur behoefte gevoel werd aan iets van dié aard, kan mens begrijp hoe Trigardt s'n kroniek en kritiek, mitsgaders die skampskeute en persiflage waarmee 'n gesonde sin vir humor een en ander deurspek het, tot op grote hoogte ook in dié bebehoefte moes voorsien. Toen op 1 Mei 1838 sijn trouwe wederhelft hom ontval, was hij deur aanhoudende vrekte van hul vee, reeds ontmoedig om die „beestegetal" neer te skrijf, en al sijn eie geesdrif vir die dagboek was opeens totaal uitgedoof.

Ander opset was daar m.i. nie met die houe van die dagverhaal nie; en seker het 't allermins in Trigardt s'n bedoeling gelê, om wat hij opskrijf ooit deur die drukpers openbaar gemaak te sien. Weliswaar rep hij ergens in die Laeveld, nabij Delagoabaai daarvan, hoe een en ander ook bestem sou wees vir die voorligting van „mijn Nasie" [1]) maar dit is nog lang geen aanwijsing dat hij gemeen het dat sijn soms heel intieme opmerkinge algemeen bekend sou worde. Hij vraag 'n kaffer-kapitein om dié s'n naam en, „ik zei dat ik al die kapiteins haar namen in mijn boek

---

[1]) Sie 13 Febr. 1838.

schrijf, om niet te vergeten en aan mijn Natie te zeggen wie van haar goed of sleg is." Wat hij natuurlik kon gedaan het eenvoudig deur raadpleging van sijn aantékeninge.

Die konklusie waartoe ik gekom is met betrekking tot die auteur s'n doel, is derhalwe, dat die Dagboek toevalligerwijse aangeleg werd, nadat hij reeds jarelang aan 't trekke, en die nuwigheid van die treklewe reeds lang daar af was, en aanvankelik met geen ander oogmerk als om instaat te wees aan Potgieter juiste inligting te kan verskaf aangaande afgelegde afstande, veld en bevolking, terwijl eers daarnà ánder bijkomende oorwegings sig voorgedaan het vir 'n voortsetting van die aantékeninge, waarvan die praktiese betékenis van 'n rekening van hul vee en die opbrengs van die jag die swaarste geweeg het, maar langsamerhand vervang deur die belangstelling van sijn vrouw in 'n kroniek van meer intiem-huiselike, soms seer onbeduidende aard.

Die eerste aantékeninge is geskied met potlood, wat toén reeds onbevredigend moes gewees het en nie lang volgehou werd nie, toen, — waarskijnlik weer sijn vrouw, wat sowat die skeikundige onder hulle was, ook in seepkoke en met die toediening van medisijne, — ink gekook het van waboom-blare, en 'n pen versnij het uit 'n pouw- of aasvoëlveer.[1]) Na 30

---

[1]) „Wa-boom" is 'n algemene benaming vir 'n paar soorte van die boom-soort *Protea*, of suikerbos. Gewoonlik is die naam egter beperk tot die *Protea Grandiflora*, Boekenhout, (*Faurea saligna*) behoort tot dieselfde familie; alle *Proteacasië*-blare en bas bevat looisuur, waaruit ink vervaardig kan worde deur dit te kook en ijserroes daarbij te doen. Die meedeling aangaande die gebruik van waboom-ink is afkomstig van Carolus Trigardt s'n seun, Jerimias.

Nov. 1836 werd geen ander skrijf-materiaal meer gebesig nie, selfs nie in vier maande na hul aankoms in Lourenço Marques.

Die aantékeninge werd egter nie gereëld iedere dag bijgehou nie, maar telkens, als daar iets tussenbeie kom, vir eige dae agteruit opgemaak. Op 22 Maart. 1837 is hiervan 'n duidelike bewijs te sien. In die meeste gevalle kan egter aangeneem word, dat een en ander middelik, meestal dieselfde dag nog, opgeskrijf werd.

Oor die algemeen is taal en stijl van die Dagboek nie veel ánders of beter als wat vandaag nog seer algemeen is onder mense van die vorige generasie, wanneer hulle daartoe kom om 'n brief te skrijf of 'n stuk op te stel; hoewel dit misskien 'n weinig digter bij die Nederlands staat, en die auteur s'n woordekeus ook aanmerkelik rijker is. 'n Neiging in die rigting van Afrikaans is onmiskenbaar. — eenmaal gebruik hij selfs die dubbele negatief van die spreektaal, verwaarloos dikwels die vorme van die werkwoord en die uitgange. Opmerkelik is 'n sonderlinge, gewestelike uitspraak van die „e", wat eie is aan die oostelike provinsie van Kaapland, en soos hieruit blijk derhalwe reeds 'n tagtig jaar gelede sig laat gelde het. Dit breng mee dat hij b.v. „tind" i.p.v. „tent" skrijf, „vind" i.p.v. „vent", „ind" i.p.v. „end", „min" i.p.v. „men", — „omtrind", „Novimber", „rim-ketang" en „Rinsburg", ens. Dieselfde eienaardige uitspraak het meermale tengevolge dat hij „osse" skrijf waar „ossie" bedoel word, en dat die w.w. „zetten" (set) om dieselfde rede gereëld „sit" word, en „liggen" omgeset in „leggen", (le), b.v. ik ben gaan leggen!

Sonderling is deurgaans die gebruik van die leestekens: kommas en punte word steeds met mekaar verwar, en i.p.v. 'n komma dikwels 'n puntkomma gebesig.

Herhaaldelik kom 't voor dat 'n letter, lettergreep of ook wel hele woorde abuisief weggelaat is, vooral aan die end van 'n reël of bladsij.

Invloed van vreemde tale, in die eerste plek misskien van die franse, maar ongetwijfeld ook van Duits, is hier en daar merkbaar, selfs in die spelling van sommige klanke, soos „ou" vir ons „oe"-klank, (vgl. „kouijen" vir „koeien", en Souijtpansberg, ens.) Verreweg die meeste naamwoorde word met 'n hoofdletter geskrijf, en ook die vorm van sommige letters, soos die „g" en „a" dui op duitse invloed, terwijl woorde soos „vroegstuk", „schnijden" en „schnoer", ens. onmiskenbaar is. Van engelse invloed het ik bijna geen spoor kon vind nie, behalwe 'n woord als b.v. „gedrest" (uitgedos).

### 5. *Afskrifte.*

Daar bestaan in geheel drie afskrifte van die oorspronkelike Tweede Dagboek manuskrip:

*a. Die Roos-kopie.*—Dié werd vervaardig in 1892. Ik het die afskrif enige jare gelede herhaaldelik in hande gehad, en ondanks die lof waarmee daaroor gepraat werd, [1]), kan 't m.i. nouweliks 'n afskrif genoem word. Die afskrijwer is daar namelik op uit-

---

[1]) Vgl. aantk. 1, bl. 5.

gewees om Trigardt te „verbeter". 'n Vergelijking met die teks het aan die lig gebreng, dat 't nie doenlik was om die Roos-kopie weer in ooreenstemming daarmee te breng nie: bijna iedere reël sou moes omgeskrijf word.

*b. Eerste Engelenburg-teks.*—Terwijl ingesien werd hoe die oorspronkelike binne afsienbare tijdsverloop nie meer goed leesbaar sou wees nie, eensdeels om die bleekheid van die ink, en origens om die broosheid van die papier-soort waarop 't geskrijf is, wat tengevolge het dat aan lig en lug blootgestelde hoeke en kante afbreek, werd besluit om 'n vertrouwbare afskrif daarvan te laat maak solang als 't nog in heelmaal goeie toestand was. Op inisiatief van dr. F. V. Engelenburg, en geheel vir sijn rekening, werd toen, — dit was in die jaar van die Jameson-inval, — 'n tweede handskrif kopie vervaardig, wat d.d. 13 Augustus 1896 gereed gekom het. Dit is die teks wat dr. Engelenburg tijdens die sewende Sitting aan die Suidafrikaanse Akademie geskenk het, en wat die grondslag uitgemaak 't van hierdie uitgaaf.

Dit is 'n besonder nouwkeurige afskrif, wat die oorspronkelike handhaaf tot in die sonderlinge aanwending van leestékens, hoofdletters en die verdéling in alineas. Bij 'n tweede en derde vergelijking met die oorspronkelike, — wat mij behoudens afgebroke hoekies van die papier, nou nog molik was sonder ander hulpmiddel als 'n goeie vergrootglas, — is mij enkele vergissinge en verskrijwinge geblijk, wat ontstaan is hetsij deur 'n onjuiste lesing van die oorspronkelike of deur die weglating van woorde en

sinne. Dit is bij die teenwoordige teks nader aangedui.

*c. Tweede Engelenburg teks.*—Na die totstandkoming van die Unie, het sig die behoefte laat voel aan 'n afskrif in die suidelike musea, en werd andermaal met mede-werking van dr. Engelenburg 'n afskrif vervaardig,—tans tweevoudig in tikskrif,—van sijn eerste afskrif, sonder vergelijking met die oorspronkelike. Eén eksemplaar daarvan werd geskenk aan die „South African Public Library" te Kaapstad, en die ander aan die openbare Argief aldaar, waar 't tans nog bewaar word.

Van die Eerste Dagboek is die teenwoordige afdruk sover mij bekend, die eerste en énigste kopie. Dit is onder groter moeilikhede vervaardig als dié van die Tweede Dagboek, omdat hier 'n gedeelte van die handskrif in potlood en bijna geheel uitgewis was.

### 6. *Gebruik van die Afskrifte.*

In die *Pall Mall Gazette*, 'n londense nuwsblad, het gedurende 1892 'n reeks van in Engels vertaalde uittreksels verskijn, wat ontleen is aan die Tweede Dagboek. Omdat hij destijds beriggewer was van enkele engelse koerante, het ik gemeen, dat dit ook die werk van Roos was, maar hij verseker mij dat 't nie so is nie.

Vervolgens werd, in verband met die opening van die spoorweg naar Delagoabaai, in die *Volkstem* van 9 en 11 Julie 1895 fragmente uit dieselfde handskrif opgeneem.

Gedurende Sept. 1910 werd deur Pres. Reitz te Kaapstad 'n meer deurwrogte studie van die Tweede Dagboek gelewer, bijwijse van 'n openbare voorlesing, waarvan die gehele inhoud opgeneem is in die *Volkstem* van 16 en 20 Sept. van dieselfde jaar. Hierdie referaat het uittreksels bevat, en sig origens bepaal tot 'n nadere groepéring en bespreking van die *dramatis personæ* van die reisverhaal aan die hand van Trigardt s'n uitbeelding, terwijl die Dagboek vergelijk word met die bekende engelse Pepy's Diary.

In *The State*, 'n engelse tijdskrif, waarvan aanvankelik ook 'n hollandse vertaling in die lig gegee werd te Kaapstad, geef mej. Sannie Metelerkamp 'n kursoriese oorsig van die inhoud van die Tweede Dagboek. [1])

Eindelik het ook dr. G. M. Theal dieselfde handskrif korteliks verwerk in 'n skets van die twee aanvoerders van die eerste Trek· [2]).

Met uitsondering van die *Volkstem* ekserpte en President Reitz s'n bespreking, is derhalwe al die ander oplettendheid tothiertoe aan die dokument bestee, van engelse kant gewees.

### 7. *Behandeling van die Teks.*

Die teenwoordige uitgaaf van die teks is, wat aanbetref die Tweede Dagboek, resultaat van 'n seer nouwlettende dubbele vergelijking, — eers van die eerste Engelenburg teks, en vervolgens van die druk-

---

[1]) *The State*, Nrs. 4, 5 en 6, van April, Mei en Junie, 1911.

[2]) Theal, *Willem Adriaan van der Stel, and other Historical Sketches*, Kaapstad, 1913, bl. 253.

proef, — met die oorspronkelike teks. Mijn kopie van die Eerste Dagboek werd eweneens nouwkeurig met de oorspronkelike teks vergelijk.

Bij 'n manipulasie van die teks het ik mij om allerlei m.i. oorwegende redes bepaal bij die betreffende voorskrifte van die Utrechtse Historiese Genootskap. Wat die leser hier in hande het is, m.a.w., 'n letterlike afdruk van die oorspronkelike behoudens:

(a) 'n Deurgaande verandering van die spelling „zij" (zeggen of se) in „zei", en wel om die lesing te vergemakkelik;

(b) verbetering van kennelike skrijffoute in die handskrif, en verwijdering van bij vergissing tweemaal geskrewe woorde, en,

(c) wijsiging van alineas waar nodig, om die samehang van die teks als andersins duideliker te maak.

Met uitsondering van onder (a) vermelde geval, werd volstrek nie gestreef naar 'n normaliséring van taal of spelling nie. Woorde wat blijkbaar deur haastigheid, of om welke ander rede ook, weggelaat werd, is voorsigtig tussen ronde (hakies) aangebreng; lacunes, deur beskadiging van die handskrif ontstaan, —en hierbij is terade gegaan met die toestand van die teks soos 't vandaag is. — is tussen vierkantige [hakies] gevat; en hoofletters soveel als m.i. wenselik was tot die gewone reëls teruggebreng. Wat in die handskrif tussen hakies gevat was, staat afgedruk tussen tweemaal twee strepies: — — aldus, — —. Onsekere lesinge is deur 'n vraagtéken (?) aangedui; te lange of te ingewikkelde volsinne met

'n streep geskei, en die oue interpunksie tot 'n meer rasionéle herlei.

In enkele gevalle het ik 't nodig geoordeel om, inplaas van dit heelmaal weg te laat enkele woorde of sinne in Latijn om te set. Eén rede hiervoor was die begeerte van belangstellende uit die familie, in verband met die omstandigheid dat die skrijwer sijn werk blijkbaar nie vir algemene openbaarmaking bestem had nie; 'n ander omdat bij óns ook vir bronnepublikasies soos hierdie, nog belangstelling verwag word buitekant 'n kleine kring van historisi en wetenskappelik bevoegde beoordeelaars.

Wat insonderheid dié Eerste, hier tans vir die eerstemaal gekopieerde stuk aanbetref, werd daarnaar gestreef om die verskillende aantékeninge buiten verband met die dagverhaal, soveel molik kronologies te orden, sodat 'n daarin voorkomende memorandum selfs moes oorgeplaas word als laaste aantékening van die Tweede Dagboek. Strenge kronologiese ordening is egter om allerlei redes nie uitvoerbaar gewees nie, soos bij die eerste bladsije sal blijk. Gemakshalwe het ik die afskeidende lijntjes van die auteur tussen die dae, behou slegs aan die einde van iedere bladsij.

Bij die annotasie van die teks is twee deur 'n streep van mekaar afgeskeie kategorië van note opgeneem : (a) 'n met letters aangeduide serie wat meedelinge bevat oor die teks, en (b) 'n tweede, met volgnummers gemerkte reeks, wat die teks toelig.

## 8. *Die Buyse.*

Herhaaldelik word in die Dagboek melding gemaak van onderskeie inboorling stamme, met wie Tri-

gardt in aanraking kom, en ook van die Buyse, en dit wil mij voorkom of enkele nadere gegéwens hier tans nie oorbodig sal wees nie.

Louis Trigardt is waarskijnlik eers na sijn aankoms in Soutpansberg vir die eerste maal in aanraking gekom met die Buyse, met name Doors (of Doris) en Gabriël Buys, wat toen ergens nabij Blouwberg aldaar gewoon het. Van hul vader sal hij sig misskien uit sijn jongelings-jare nog kon herinner, hoe dié 'n veertig jaar tevore een was van die opstands-figure te Graaffreinet, waarin sijn eie vader ook deelgeneem het. Sijn eerste vermelding van die Buyse is op 22 Desember 1836, maar 't blijk dat hul reeds deur Potgieter s'n mense in die nabijheid van Trigardt s'n trek aangetref werd 'n ses maande tevore. [1]) Op gemelde datum egter is hulle, tesame met Trigardt, sijn kinders en Striidom gesamenlik opgetree teen die „kraal die met Rammabooija zijn vee en goed gevlugt was." Na dié tijd kom albei hul name dikwels in die Dagboek voor, en die volgende jaar het Gabriël sig selfs laat vinde daarvoor, om vir Trigardt die reis tevoet naar Delagoabaai af te leg; terwijl Doors, wat inmiddels bij grasie van Rasethau ergens in dié s'n buurte gewoon het, sig na die terugkeer van sijn broer ook bereid verklaar om met Trigardt mee te trek. Hulle is evenwel albei in Soutpansberg agtergeblij, toen Trigardt wegtrek; kort daarna is hul in vijandskap geraak met die Bawenda, waarop hul die wijk geneem het naar Buyskop, nabij die Warmbad.

Die eerste vermelding van hul vader, Coenraad

[1]) Vgl. Verslag van Bronkhorst, bijlaë iii.

Buys, (eigenlik: de Buys [1]) in die kaapse geskiedenis, is enige jare na die eerste engelse anneksasie, toen hij, tesame met nog enkele ander koloniste oor die koloniale grens in Kafferland teruggewijk 't. Dit was na die graaffreinetse opstand ingestort en ook die van Jaarsveld rebellie verijdel was. Hij moet egter vóor dié tijd al deurgedring gewees 't tot in Natal onder die Soeloes, en toen, kort vóor die verset teen die Ned. O. I. Mpij in 1794, binne in die kolonie teruggekeer het. Hij het toen 'n werkdadige aandeel geneem in die opstand van Graaffreinet en Swellendam. Deur sommige historisi word hij gekrediteer met 'n onversoenlike afkeer teen die Engelse, [2]) sodat hij aanstonds, toen hulle in die plek optree van die nederlandse gesagvoerders, meegehelp het om leiding te gee aan die verset teen die Engelse. Tesame met verskeie ander werd hij voëlvrij verklaar, en het sig ag jaar lang in Kafferland opgehou.

In 1803 egter, nadat die Kolonie aan Holland herstel was, werd de Buys deur genl. Janssens beweeg om amnestie te aanvaarde en in die kolonie terug te keer, naar Swellendam s'n distrik, temeer omdat hij in Kafferland grote invloed uitgeoefen het en gevrees werd, dat dit eventueel tot nadeel van die algemene rus en goeie orde sou kon aanwend worde.

De Buys moet oorspronkelik 'n burger gewees 't van Swellendam, 'n man van eerbare huise, enige opvoeding en nie onbemiddel nie; maar vooral 'n persoonlikheid, wat die kuns verstaan het om sig te laat

---

[1]) Tr. self skrijf ook de Buijs, waar hij Gabriël bij die Portugese introduseer. Brief 11 Mei 1837, bl. 91.

[2]) Vgl. Cory, dl. i, en Theal, 1795—1834.

gelde bij Boer en Brit sowel als Bantoe. Gedurende sijn verblijf bij Gaika, had hij om sig versamel en aan sijn invloed onderwerp 'n negetal engelse deserteurs en enkele Afrikaner avonturiers, waarvan somsige naderhand noordwaarts langs die kus deurgedring het. Violente republikein, was hij bowendien begaaf met 'n meeslepende welsprekendheid. „Dieselfde hoedanighede," seg 'n tijdgenoot, [1]) „wat hom in die vergaderinge van die opstandelinge 'n besondere gewig bijgeset het, sijn stoute voorkome en ongewone liggaams-sterkte, sowel als sijn loosheid en krag van oorreding, wat onrustige gemoedere sig so gou eie weet te maak, het hom ook spoedig grote aansien verskaf onder die wilde. Bowenal het hij sig die onbepaalde vertrouwe verwerf van die moeder van die toen nog minderjarige koning Gaika, wat selfs tot 'n soort van egverbindtenis naar die wijse van die Kaffers aangegroei het, en het hij met dié vrouw, wat deur haar rang sowel als haar skranderheid 'n bijkans onbepaalde invloed oor die denkwijse van die nasie had, binne korte tijd in die gesag en mag gedeel van die hele Kaffer-nasie. Die broers van haar oorlede man was daar toen al op uit om haar jonge seun die regering uit die hande te ruk, of hulle met hul aanhang van die hoofstam af te skei; dog, met behulp van Buys, wis die skrandere vrouw om haar swaers te bevredig en tot vrind te hou. 'n Jaar na Buys s'n vlug is die Kaffer inval in die kolonie geskied, en hoeveel aandeel hij daaraan gehad 't, is nie maklik uit te make nie. Dat hij die Kaffers teen

---

[1]) Lichtenstein's *Reizen*, dl. 1, bl. 420.

die Engelse opgehits het, is waarskijnlik; maar dis moeilik om te glo dat die verwoesting van die wonings van koloniste, en die gruwels wat die Kaffers aan sijn voormalige vrinde en makkers gepleeg het, ook maar in die minste deur hom begunstig werd. Veeleer is 't seker, dat hij gedurende die ganse tijd van die oorlog gerus bij die koning geblijf 't; en seker is 't dat sijn aanhang en dié van die jonge koning die minste aandeel geneem het in die onluste. Ja, dis bijna te vermoede dat, indien Buys oor die algemeen, aan die ontstaan van die onheil skuld had, hij slegs dáarom deel daaraan geneem het om namelik die trotse ooms van sijn beskermeling besig te hou, te verwijder en te verswak, en in hul afwesigheid die mag van die jonge koning sékerder te bevestig en te vergroot; want daar het baje ander oorsake tot die ontstaan van die oorlog meegewerk.

So lang als die Engelse aan die Kaap was, het Buys bij die Kaffers geblijf, waar hij op die duur sijn aansien en gesag wis te handhaaf. Genl. Janssens het hom nog daar aangetref toen hij, in Junie 1803, die vrede met Gaika gesluit het. Intussen het sijn gedrag tothiertoe te dubbelsinnig gelijk, en die invloed wat 'n privaat persoon van sijn hoedanigheid en bekwaamheid op 'n talrijke en oorlogsugtige nasie uitoefen, te gevaarlik, dan dat die gesagvoerders hom in die betrekking waarin hij tot die wilde gestaan het, kon sien blijf. Genl. Janssens het derhalwe daarop aangedring, dat hij naar die Kolonie moes terugkeer, en Buys het dit gewilliglik gedaan."

Enkele maande na sijn terugkeer in Swellendam is kommissaris de Mist in sijn nabijheid verbij, naar

die oostelike grens, en lewer sijn lijfarts, Lichtenstein, die volgende beskrijwing van Buys :

„Hij werd bij ons genodig en... die denkbeelde, wat ons die anders vaak vergrotende gerug nopens hierdie sonderlinge mens reeds bij voorbaat ingeboesem had, werd, toen hij binnetree, volkome bevestig. Sijn verbasende lengte, van omtrent sewe voet, die sterk en tewens skoon geproporsionéerde bouw van sijn lede, die bedaarde houding van sijn liggaam, die rustige blik in sijn oog, die hoge voorhoof, sijn ganse gelaat, 'n sekere deftigheid in al sijn bewegìnge, dit álles tesaam, het 'n alleraangenaamste indruk gemaak. So mag mens jou die helde van die aloude wêreld denk, die léwendige beeld van 'n Herkules, die skrik van sijn vijande en die hoop en vertrouwe van sijn vrinde. Wat ons, naar de beskrijwinge wat ons van hom gegee was, nie verwag had om in hom te vinde nie, was 'n sekere beskeidenheid en agterhoudendheid in sijn spreke, mitsgaders 'n sagtheid en vrindelikheid in sijn gehele gelaat en voorkome, waaraan mens volstrek nie kon sien dat die man sovele jare onder die wilde geleef had, en wat nog meer als sijn gesprekke, die vooroordeel wat ons teen hom gekoester had, weggeneem het. Met die grootste bereidwilligheid het hij ons ingelig aangaande die onderwerpe waaroor hij ondervraag werd, maar hij het daarbij sorgvuldig vermij om van homself of van sijn betrekkinge tot die Kaffers te praat. Hierdie ontwijking, vaak van 'n skalkse glimlag versel, waarmee hij die inwendige bewustheid van sijn krag volkome uitdruk, en waarin

duidelik te lése was hoe geensins vrees die oorsaak van sijn agterhoudendheid uitmaak, maar dat hij sig te verhéwe ag om die ijdele nuwsgierigheid van diégene wat hom ondervraag, tenkoste van die waarheid van sijn persoonlike roem te bevredig, het vir ons die man nog belangrijker gemaak, en het ons deelneming misskien tot 'n hogere graad laat klim als wat die verhaal van sijn lotgevalle instaat sou gewees 't om te bewerk· Ons oordeel egter oor sijn karakter het, nadat hij afskeid van ons geneem had, twijfelagtiger gelijk als wat 't was, eerdat ons persoonlik met hom kennis gemaak had, terwijl juis sijn blijkbare sluwheid vir 'n groot deel weer die gunstige indruk uitgewis het wat sijn gelaat en houding op ons gemaak had." [1])

Coenraad de Buys is 'n merkwaaridge uitsondering gewees op die suidafrikaanse reël, dat blanke van hollandse stam geen bloedvermenging met die inboorlinge-rasse destijds gedoog het nie. Terwijl tallose gevalle sou kon aangehaal word uit die vroegste en selfs latere geskiedenis van Suidafrika, waar Engelse hul heelmaal uit eie vrije wil met die naturelle vermaagskap en sodoende 'n gedégenereerde basterras die aansijn geskenk het, en ook ander Europeërs wat Suidafrika nie als vaderland beskouw nie, weinig gewétenswroeging ooit gevoel het teen so'n verswaering, is met uitsondering van Coenraad de Buys geen tweede geval aan te wijse waar 'n Afrikaner van die ouere stam vrijwilliglik dieselfde gedragslijn gevolg het. En als voëlvrij-verklaarde voortvlug-

---

[1]) Lichtenstein's *Reizen*, dl. 1, bl. 424—25.

tige, vir wie s'n gevangenneming, dood of lewendig, £200 uitgeloof was, kan in de Buys s'n geval buitendien geen sprake gewees 't van 'n vrijwillige verslegtering nie. Lichtenstein s'n meedeling oor sijn betrekking tot Gaika s'n moeder, wat later allerweë somaarso oorgeneem werd, kan nie heelmaal sonder twijfel aanvaar word nie, en waarskijnliker is, dat hij bij Gaika geleef het met 'n Soeloe-meid uit sijn vroeëre natalse periode, namelik 'n nig of 'n suster van Silkaats. [1]) Haar het hij in Kafferland laat agterblij, bij sijn terugkeer naar Swellendam in 1803, maar twee van die seuns wat hij bij haar verwek het, namelik Michaël en Dorha, het hij meegeneem, en eersgenoemde werd later te Swellendam gedoop.

De Buys het enige jare in die distrik gewoon, en ondanks die gevolge van sijn omgang met die wilde, daarnaar gestreef om sig opnuw onder 'n beskaafde samelewing te skik, toen die Kaap vir die tweede maal deur Engeland geannekseer werd. Andermaal het hij sig skuldig gemaak aan dade van verset, wat, naar hij alle rede had om te vrees, sijn vijande van die vorige engelse regime weer op sijn hals sou breng. En toen die nuwe regeerders weer van de Buys hoor, had hij sig benoorde Grootrivier, nie vér van Grikwastad af, neergelaat, en dáar 'n bende kleurling volgelinge om hom versamel, wat hij onder aanvoering van 'n Gona-Hotnot, Danster, gebruik om die engelse grens te verontrus en vrijbuiterij te pleeg. [2]) Hij het hier in die suidelike gedeelte van Bekoena-

[1]) C. Hofmeyr, *Twintig Jaar in Zoutpansberg*, J. H. Rose, Kaapstad 1890; bl. 6.

[2]) Cory dl. i, bl. 295; Theal, Hist. Sketches, bl. 270.

land gewoon tot ongeveer 1819, sig opnuw met die inboorlinge verswaer, tans deur 'n Hottentotsmeid tot sig te neem, en die Engelse getrotseer totdat daar telangeleste militaire maatreëls teen hom moes beraam word uit Kaapstad.

„Mijn vader het baje vee gehad," vertel sijn seun, Michaël, [1]) „verskeie perde het altijd opgesaal gestaan. Op 'n dag had mijn moeder of vader 'n Boesmanmeid naar die rivier (Grootrivier) gestuur om water te haal, toen ons haar opeens hoor skreeuw, dat witmense haar agtervolg. Daarop is mijn vader met sijn agterrijer naar die rivier gegaan, en het die mense toegeroep, dat hul moes teruggaan; hij had hul geen kwaad gedaan nie, en sou op hulle skiet, als hul hom verder agtervolg. Die mense is terug, en het ons met rus gelaat." Ongetwijfeld sal de Buys aan sijn bevel om terug te gaan, ook wel die nodige krag bijgeset het, maar hij is in ieder geval onmiddelik daarop met 'n trek van verskeie waens vort, naar die teenwoordige Vrijstaat, tot bij Marok, waar hulle toen weer enige maande geblij het. En terwijl hij sijn vee dáar agterlaat met een van sijn waens, is hijself verder noordwaarts, naar Marico, waar hul later 'n plaas aangeleg het, die water uitgehaal en gesaai het. Hier had de Buys egter weldra moeite met die Bekoeana's oor sijn vee, en is hij nog verder noordwaarts naar Setjelie (Sechelie of „Segeel"), om sijn trek daar agter te laat, en vooruit te gaan naar Kama, — destijds het dié s'n vader, Sekgomo, nog oor die Bamangwato geregeer, — en later sijn trek daarheen aan te haal. Na verloop

[1]) C. Hofmeyr, *Twintig jaar in Zoutpansberg*, bl. 7 *et seqq.*

van enige tijd is hul daar ook weer weg, en langs die Limpopo af, tot op die hoogte van Soutpansberg ongeveer. „Toen is ons moeder siek geword aan die geel koors en gesterf. Mijn vader was seer bedroef oor die dood van mijn moeder, en in sijn droefheid het hij ons meegedeel, dat hij ons dáar sou laat, dat ons nie verder moes gaan nie, en ook nie terugkeer nie. Hij het ons gesê, dat die witmense naderhand dáar sou kom. Die volgende more het ons hom nie weer gesien nie; hij is dié nag weggegaan. Hij het gereëld uit 'n grote Bijbel vir ons voorgelees, en op sijn knieë gebid." [1])

Naderhand is bekend geword, hoe de Buys dáarvandaan naar Sofala gegaan is, waar hij gehuwd is met 'n Goanése, en 'n nuwe Buys-generasie verwek het. In latere jare, toen die „Buys-stam" in Soutpansberg aangegroei was tot 'n aansienlike siele-aantal, het enkele van hulle aanspraak gemaak op allerlei burgerregte, en terwijl Hofmeyr hul hierin teëgegaan het, is hul verstoord op hom geraak, en sou hul op 'n goeie dag, ewenals die Israëliete van ouds, Egypteland verlaat, om weg te trek, en in verbinding te kom met hul portugése familie. Eers sou egter die manne alleen vooruitgaan, om sekerheid te erlang of die portugése Buyse hul wel wou erken en ontvang. Hulle is met waens en osse oor die Limpopo, maar nie te vér daarvandaan het die tsetse die grootste gedeelte van hul trek-vee doodgesteek, en moes hul, noodgedronge, weer terugsukkel naar Soutpansberg. Mara het hul toen die plek genoem! [2]).

---

[1]) Hofmeyr, *ibid.*

[2]) 'n Persoonlike meedéling van mnr. Chris Hofmeyr, L.P.R.

Na die vertrek van hul vader het die kinders geruime tijd aan die Limpopo gewoon, totdat eindelik Michaël, Dorha, Gabriël en Baba teruggekeer is naar Kama, terwijl Doris en Jan, hul jongere halfbroers uit die hottentotse konneksie, getrouw aan die opdrag van hul vader, daar geblij het. Dorha is onderweg naar Kama in 'n kapok storm omgekom, en die drie ander het jarelang onder die Bamangwato te Kolobeng, (Monotho) gewoon. [1]) Jan is na hul vertrek ook aan die koors dood, en Doors naderhand naar Soutpansberg teruggetrek, waar Trigardt hom en Gabriël in 1836 aangetref het. Gabriël had sig namelik enige tijd na hul terugkeer onder die Bamangwato, genoodsaak gesien om daar pad te gee, omdat hul juis in die vlugpad was van die Matabele, en veel oorlas van hulle gehad 't. Hij is toen naar Soutpansberg gegaan, om Doors weer op te soek. Michaël het sig eers na die aankoms van Potgieter s'n trek met sijn verwante in Waterberg herénig.

Die Buyse is tans 'n mestiese stam geword van aansienlike omvang in Soutpansberg, waar hul nog steeds in die nabijheid van die Soutpan verskeie plase bewoon. Doors 'n seun van Doors i, het in 1917 aan die skrijwer nog verskeie meedelinge gedaan uit die tijd van Trigardt s'n trek, wat hij in Soutpansberg bijgewoon het als tienjarige knaap. So wis hij b.v. nog die plek aan te wijs, waar die trek bij sekere geleentheid gestaan het, en herinner sig nog goed die vertrek van die Trigardt's uit Soutpansberg, toen die Buyse onmiddelik in onmin geraak het met Ra-

---

[1]) Baba fungeer in 1836 als tolk aan die hof van Silkaats. Vgl. Harris, *Wild Sports in S. Africa*, bl. 101.

sethau, en dié bij twee geleenthede moes beveg, sodat hul genoodsaak werd om pad te gee naar die suide, waar hul sig te Buyskop neergelaat 't.

Hier werd hul, vóor die aankoms van genl. Potgieter s'n trek, ongeveer 1839, deur 'n Amandébele stam beoorlog en op Buyskop vasgekeer.

Die inboorlinge had grote ontsag vir hul vuurwapens, sodat hul dit nie gewaag het om die kop met geweld te neem nie, wat hul uit hoofde van hul grotere aantal maklik kon gedaan het. Hul dag om die Buyse deur die dors tot oorgawe te dwing. En nadat die belegering geruime tijd geduur had, wis Gabriël dit met 'n oulike kunsgreep geheel te verijdel. Hul watervoorraad was verminder tot die inhoud van 'n enkele lere knapsak, wat nouweliks vir nog 'n dag sou dien. Gabriël neem toen die knapsak, en gaat daarmee op die hoogste punt van die kop uit, waar al die kaffers hom goed kon sien. Hij spreek hul daarvandaan toe : hul was bang om teen die donderwerk van hul geweers uit te kom, en dag misskien dat die beleërde hul water sou opraak; als dit so was kon hul sig maar die moeite bespaar van langer die kop op te pas, want hul had sóveel water dat selfs die Amandébele ook bij húlle kon kom drink. En als bewijs daarvan lig Gabriël meteens hul laaste knapsak met water omhoog, en stort die inhoud voor hul oë op die klippe uit. Die volgende dag was die beleg opgehef, en kon die Buyse afsukkel naar die fontein onder die kop, om hul brandende dors te les!

Gabriël en Doors het albei ook aan Potgieter s'n trek dikwels allerhande vrinde-dienste bewijs; albei het herhaaldelik met kommissies saamgetrek om die

weg te wijs, of hul kinders als veewagters aan die mense verhuur. Uit hoofde van dié dienste werd bij Regeringsbesluit aan die Buyse die reg toegeken om vuurwapens te voer. In die laaste Vrijheidsoorlog het hul andermaal in hoedanigheid van wa-drijwers en veewagters aktief hul aandeel geneem in die verdediging van die Republiek, en werd hul hele stam ook later bij Pietersburg in 'n konsentrasie-kamp saamgehok.

### *9. Inboorlinge van Transvaal tijdens die koms van die Voortrek.*

Merkwaardig is ongetwijfeld die houding te noeme deur Trigardt teenoor die inboorlingstamme ingeneem en gehandhaaf, en tewens 'n welsprekende weerlegging van die beskuldiging hom deur die Engelse op die oostelike kaapse grens tenlaste geleg. Sijn gedragslijn blijf deurgaans dié van hul meerdere in álle opsigte, ook wat aanbetref militaire prestige, ondanks die omstandigheid dat hul eigelik tog maar 'n handjievol blanke was tussen soveel duisende wilde, en al is 't dan ook waar, dat Trigardt in Transvaal verskijn het net kort na 'n Soeloe-opruiming van die kleinere stamme, soos weldra blijk. Toen hij egter op sijn swakste was, namelik toen vier uit de nege „weerbare skuts" van die trek van hom af weg was agter van Rensburg aan, grijp hij, gebruik makende van 'n inwendige stam-vete, die geleentheid aan om die gevaarlikste van sijn nabure, wat hom reeds eenmaal naar die lewe gestaan het, onskadelik te maak. Origens weier hij konsekwent

om sig op énigerlei wijse in te laat met hul stamgeskille. Herhaaldelik stuur een of ander kapitein naar hom toe, om sijn bemiddeling te vraag in 'n stam-rusie, maar hij laat hom nergens ooit daartoe verlei nie. Op die laaste oomblik nog, vóor sijn vertrek uit Soutpansberg, is Rasethau begérig om sijn hulp teen 'n balorige nabuur, Selippe, te verkrij; maar Trigardt voeg hom onduldig toe, of hij dan nie siet, hoe hij moet sukkel met sijn vee, dat hij hom nou met súlke dinge kom lastig val. En 'n afgesant van Mapela reis met hom saam uit Soutpansberg naar die suide met die selfde oogmerke. Ander, wat van nog groter afstande sijn meerderheid erken als heelmaal vanselfsprekend, en sijn intervensie kom inroep, stuur hij ewe onverrigtersake terug met die meedeling misskien, dat hij sijn reisgenote wou raadpleeg, dat hij die kwessie waar 't om gaat eers wou ondersoek, of 'n plan sou maak als die veld beter is of die perde gegroei het.

Die regérende Bawenda stamhoof en verskeie ander is oënskijnlik sijn vrinde, maar „ik vertrouw die een so min als die ander" verklaar hij herhaaldelik; „als hul 'n kans sien om ons vee te roof, of ons om die lewe te breng, sou niemand van hulle dit laat nie." Hij is derhalwe teen álmaal op sijn hoede; bij die geringste argwaan, — toen hom gedurende die verblijf aan Dorenrivier allerlei gerugte deur Doors Buys bereik, — aarsel hij geen oomblik om sijn witmans-prestige kragtig te handhaaf. Hij weier om van Rasethau 'n geskenk te aanvaarde, solang dié nog nie voldaan had aan sijn ooreenkoms nie, en eis van hom sowel als van Masjaoe e.a., dat hul binnen

bepaalde tijd voor hom verskijn en uitvoering gee daaraan, of hij sou dit self gestand doen. Hij is op sijn hoede teen álmaal, drink van niemand bier nie of húlle moet self eers daarvan proef, en waarskuw alle inboorlinge, dat hul sijn laer nie gewapen moet nader nie, en vooral nie in die nag nie. Als daar van hulle bij hom oorblij, dan word sijn tijdelike laerplek, waar hij misskien net enige ure tevore uitgespan het, sijn burg, en hul kom hom vraag nie alleen of hul daar mog slaap nie, maar ook die plek waar hul sal slaap. Steeds egter tree Trigardt teenoor hulle op met die mees molike regskapenheid. Hij aarsel nie om teen homself soms een of ander teboek te stel nie, maar nergens is hier wat aan te wijse waar hij onbillik gewees is in sijn handelwijse teenoor die inboorlinge. Herhaaldelik vermaan hij hul soos kinders, en geef hul verstandige raad.

Net mense wat die inboorling-karakter deurgrond het en die waarde kén wat die kaffers heg aan hul beeste-besit, sal die omslagtige omhaal begrijp of billik, wat Trigardt herhaaldelik maak oor veekwessies. Hijself was ook geheg aan sijn beeste en ken ieder van die 500 bij naam; maar hij het geweet om dié gehegtheid ook van die naturel te laat eerbiedig in iedere geval waar hul inbreuk maak op sijn eiendom, of hij sou dit weldra nie meer kon uitgehou het nie· Mens tref in sijn beskrijwing nergens 'n voorbeeld aan van natuurlike deug bij die inboorlinge, behalwe wat hij hulle inboesem, als hul altemit van sijn verlore vee agter hom aanbreng. Origens is daar dieselfde trouweloosheid, gebrekkige besef van mijn en dijn en afkérigheid van harde werk. Sijn laaste

daad teen die volk van Sokororo lijk allig nog die strengste, maar verloor alle betékenis als mens bedenk in welke toestand hij sig dáar bevind het. Hij is na lang sukkele eindelik die berg oor, en daar word nie slegs van sijn vee geroof op 'n wijse dat hij sig heelmaal goed kan oortuig wie die skuldige is nie, maar hij word ook herhaaldelik in die nag aangeval. Hij neem derhalwe 'n aantal meide en manne gevange, en voer hul met hom saam, onder beding egter, dat hul sijn vee terug gee, of die waarde daarvan, als wanneer hij sijn gevangene weer in vrijheid sal stel. En ofskoon dit nergens uitdruklik geseg word nie, oorweeg hij self eenmaal om die „heleboel" maar te laat loop, toen hij namelik buiten gevaar was; en kan mens aanneem dat hij dit ook inderdaad gedaan het. Toen die kaffers te Sjueniespoort hul vee geroof het, werd dieselfde maatreël tebaat geneem, maar die gevangene later ook weer in vrijheid gestel.

Van die Caledon tot aan Olifantsrivier het Trigardt en van Rensburg deur 'n bijna geheel ontvolkte wereld getrek, wat behalwe wilddiere en hier en daar 'n klompie Boesmans, geen ander lewe gedra 't nie. Die Soeloe-vorste, van Tsjaka af, tesame met die rebelle wat daar later van die hoof-stam afgespring het naar die noorde en noord-weste toe, had weinige jare vóor die Voortrek die noordelike Vrijstaat en die hele teenwoordige Transvaal tot noord van die Limpopo, en 'n gedeelte van die teenwoordige Bekoeanaland, bijna geheel uitgemoor. Wat daar benoorde Vaalrivier van die Bapedie, Bekoeana, Basoetoe (Rooikaffers) en Ba-

wenda oorgeblij het in 1836, het in voortdurende angs geleef van verdere uitroeiing, en hul teruggetrek in die woeste berg-streke, en ongenaakbare skuilhoeke, waar sommige selfs tot kannibalisme verval het. [1]) In die teenwoordige Mozambiek het, evenals die Matabele onder Silkaats gedaan het, 'n ánder teruggolwing van die Soeloes uit Natal onder Manoekosie (Manekos) en Songandaba, die Abagaza, (Kaalkaffers) huisgehou onder die toenmalige Bantoe-inwoners op 'n wijse wat sig nouweliks laat begrijp. [2])

Manoekosie en Songandaba werd deur Tsjaka uitgestuur teen die Swasies, maar had nie veel sukses nie, en is toen, uit vrees vir hul gebieder, tesame afvallig geworde van Tsjaka; hul volk het hul oor die Pongola noordwaarts gevoer, ondgeveer 1830. [3]) Een stam na die ander van die Magwambas, (Knopneuse of Sjangaans) het hul uitgeroei op hul weg naar die noorde, totdat hul op die hoogte was van die Limpopo. Dáar is hul uitmekaar: Songandaba is verder noordwaarts, en het in die mere-land die Angonie-Soeloes gevestig; Manoekosie het die ganse gebied, van Delagoabaai af tot die Zambesie bestrijk uit sijn hoofstad, wat gevestig was op die Monomotapa van die outijd. Vlak vóor die aankoms van die Voortrek-

---

[1]) Dr. Wangemann, *Sud Afrika und seine Bewohner;* Berlin, 1881, Erster Abtl., bl. 22 Vgl. origens F. Rompel, *Gedenkschriften van Paul Kruger*, bl. 29 en G. S. Preller *Baanbrekers;* bl. 13.

[2]) Magwambas van die Laeveld, wat naar Drakensberg gevlug het, werd dáar genoodsaak om teen die berghelling, op kleine terrasse, wat hulle aangeleg het en vandaag nog te sien is, tuin te maak, terwijl hul op en in die berge weer die Swasies en wilde kannibale te dugte had.

[3]) Vgl. dr. Wilhelm Vallentin, *Transvaal, das Land und Seine Urbevolkerung*. Berlijn, 1901, bl. 195.

kers, tussen 1833 en 1834, het hij die Portugése uit Jambana (Inhambane) en selfs uit Lourenço Marques verdrijf. Verskeie van die oorspronkelike Batonga en Magwamba-stamme werd suidwaarts gedring, naar die teenwoordige Transvaal, waar hul weer in botsing gekom het met die hordes van Silkaats. Manoekosie is in 1858 dood, en werd opgevolg deur Oemzila, [1]) die vader van Goengoenhana, wat die Portugese eers in die neëntiger jare op 'n manier onderwerp het aan hul gesag.

Die eerste stamhoof, wat Trigardt op sijn trek naar Soutpansberg teëgekom het, was Sekwatie, aan Olifantsrivier. Dit was 'n Bepedie hoofman van Barolong oorsprong, 'n seun van Toelare, die ongeveer twintig jaar vóor die koms van die Voortrek 'n magtige stamhoof was, en die kleiner stammetjes tot aan Vaalrivier uitgeplunder het, totdat, na die verskijning van die Matabele, húlle op hul beurt uitmekaar geslaan en gedood werd, sodat slegs hier en daar, in die mees ontoegankelike gebergtes van Lijdenburg, 'n kraaltjie oorgeblij het. Gedurende enige jare het hul só voortbestaan, sonder nominale stamhoof, totdat Sekwatie klompies bijmekaar gemaak en daarmee naar Soutpansberg getrek het, waar hij gedurende 'n jaar of wat in aktiewe onvrede geleef het met die Bawenda. Hij is vervolgens weer teruggekeer naar Olifantsrivier, maar het in 1835 dit weer swaar te verdure gehad van die Matabele, en was só verarm dat sijn balorige kinders in latere jare daaraan

---

[1]) Vgl. *History of the Native Tribes of the Transvaal*, van de Naturellesake Dept., 1905, bl. 59, 'n stuk wat origens, weëns sijn sterke politieke strekking, nie erg betrouwbaar is nie.

herinner werd, hoe hul vader, toen Trigardt hom die eerste keer aantref, sijn honger gestil het aan die kreng van 'n dooie jakhals! [1]) Nadat Silkaats uit Magaliesberg verdrijf was deur genl. Potgieter, het Sekwatie met veel beleid en toeleg die oorblijfsels van sijn stam weer verénig, wat later tot ongeveer 30,000 individue aangegroei, onder Sekokoenie, Mápoch en Mampoer die Republiek soveel oorlas besorg het. [2])

Verder noordwaarts is die Voortrekkers in aanraking gekom met kleinere Basoetoe-stamme, (Mantatese of Makatese) soos dié van Malietsie, Zebedela, [3]) Masjaba e.m.a., wat deur die auteur van die Dagboek aangedui word als „Rooikaffers", en geringagtend deur grotere stamme Mahowas genoem werd. Met uitsondering van Malietsie, wat hom deur die vlug en sijn vrindskap met die Bawenda, altoos staande gehou het teen Silkaats, was hul egter seer gering in aantal, arm en onseker van hul bestaan.

Onder die Basoetoe van Soutpansberg leef nog 'n mooie sage, nopens die verskijning onder hulle van die eerste witmense. Bij IJserkop langs, vertel hul, tussen die huidige Potgietersrust en Pietersburg, is die eerste witmense verbij gekom, tot bij Zebedela. Die toenmalige hoofman, Papoe, ofskoon 'n strijdlus-

---

[1]) Vgl. Merensky, Jeppe, Mauch e.a. *De Transvaal Republiek en de Holl. Boeren*, Amsterdam 1876; bl. 60.

[2]) Vgl. A. G. Watermeyer, *Jeppe's Almanac*, 1879, bl. 60.

[3]) Eerw. Hoffmann e.a. deskundige verseker mij, dat die stam van Zebedela, — tijdens Trigardt s'n koms deur Papoe geregeer, — van gemengde Soeloe-herkoms is.

tige man, het sig vrindelik gedraag teenoor hierdie eerste witmense, en wel uithoofde van 'n oue voorspelling, wat 'n siener van sijn volk lang tevore verkondig het. — „Ik sien rooi-miere hierheen trek, wat kleine korwe op hul kop draag. Hul sit op zebras en voer roere in hul hande, wat vuurspuw. Ik sien withuise met hul saamtrek, en osse loop voor die huise. Jij egter, o, koning, sal hulle geen leed doen nie; en dan sal dit jou wel gaan. Hef jij egter die wapens teen hulle op, dan sal hulle jou tegronde rig." En toen Papoe die Boere bij hom sien aankom, met hoede op hul kop, en teperd gesete, met geweers, en agterna hul tent-waens met die osse daarvoor, toén wis hij, dat dit die vervulling was van die profésie; en hij het die Voortrekkers vriendelik ontvang. Daarvandaan is hulle verder noordwaarts. In Strijdpoort werd hul aangeval deur 'n hoofman, Eland genaamd, wat deur die Boere op die vlug gedrijf werd. Verder vórentoe werd die Boere deur 'n ander hoofman gewaarskuw : pasop, wees versigtig, sê hij, kijk, ik hef geen wapen teen julle op nie, maar aan die anderkant van die Witkoppe (dig bij die teenwoordige Pietersburg), woon 'n ander hoofman, en hij sal julle seker aanpak! En toen die Voortrekkers nabij die Witkoppe kom, sien hulle opeens daar 'n skaar van inboorlinge voor hulle. In die waan dat dié van plan was om hulle aan te val, begint die Boere die geveg, en drijf die inboorlinge op die vlug. Dáarvandaan is hulle naar die Soutpan getrek.

Van een en ander is ons uit ánder bronne niks bekend nie, maar onwaarskijnlik klink dié Basoetoelegende nie; en als 't grond van waarheid besit sou

daarin nog 'n ander, waarskijnliker verklaring geleë wees van die benaming: Strijdpoort. [1])

In Soutpansberg is Trigardt vireers in kontak gekom met 'n uitgebreider stam, die Bawenda, wat ewenwel ook die algemene Soeloe-uitdelging van twee kante ondergaan had, en Trigardt maar weinig besorgdheid gebaar het. Rasethau, die „Rossetoe" van die Dagboek, tothiertoe bekend slegs onder 'n bijnaam, 'Mpofoe, was destijds die nominale stamhoof. Die Bawenda is omstreeks A.D. 1700 in Soutpansberg verskijn uit midde-Afrika, en hul oorspronkelike woonplaas was naar alle waarskijnlikheid die Kongo-bekken, waar, volgens verklaring van oue Bawenda, 'n deel van dieselfde stam agtergeblij het, [2]) en blijkens lokale ondersoekinge nou nog 'n taal- en stamverwante ras woon. [3]) In Soutpansberg het hul die Bangonie en ander inboorlingrasse aangetref, wat egter weldra moes wijk voor hul grotere aansien en krijgshaftiger optreë. Die stamhoof wat die Bawenda naar die suide gelei het was Dzembanjeka [4]) wat sijn hoofstad, Dzada, gebouw het aan die Injelele vallei, agter die Soutpansberg

[1]) Hierdie besonderheid is ik te danke aan eerw. C. Hoffmann, van die Berlijnse Sending te Houtbosdorp.

[2]) E. Stubbs, *Hist. Sketch of the Bawenda*, Grahamstad, 1912.

[3]) Johs. Flygare, *De Zoutpansbergen en de Bawenda Natie*; „Volkstem", 1899, bl. 9.

[4]) Oor die leier van die volksverhuising skijn onsekerheid te bestaan. Stubbs vermeld Dzembanjeka, terwijl Flygare en die dept. *"History"* van Toho-en-ndau gewaag, wat, volgens eersgenoemde 'n seun was van Dzembanjeka, vader van Rawéle, en grootvader van Rasethau. Mij wil 't voorkom of dit nie te betwijfele is nie, aangesien dit ondenkbaar is dat Toho-en-ndau, wat dus in 1700 reeds 'n gedugte regeerder was, 'n seun kon hê, Rasethau, (Mpofoe), wat in 1837 nog nie te oud is om die stam te regeer nie.

waar die bouwvalle nog te sien is. Dzembanjeka het al die kleine stammetjes aan sijn gesag onderwerp, en sijn regering uitgestrek vér noord en suid van die bergreeks, waaraan hij sijn hoofstad gevestig het met bouwstene, wat sijn skatpligtige, die Bokalanga, moes aandraag van die Zimbabwe bouwvalle af. [1]) Hij werd opgevolg deur sijn seun, Toho-ea-'ndau, die Leeuwe hoof, van wie die regering 'n goue eeuw was vir die Bawenda. Alle skepsel, tot aan die Zambezie in die noorde, en die Olifantsrivier in die suide was in éen volk onder hom verénig, wat vet geword het in die vrede en beleid van hul koning. Hij het 'n hoge ouderdom bereik, en werd opgevolg deur Rawéle, van wie maar weinig bekend is. Na Rawéle s'n dood werd die land verdeel onder sijn drie seuns: Rasethau, Sjewaas, en Rampoera, terwijl die gebied noord van die Limpopo onder eie stamhoofde weer vrij geword het. Alles het egter goed toegegaan, totdat Sekwatie, die Bapedie hoofman uit die suide, onder Soutpansberg verskijn. Die Bawenda werd verslaan en die berge ingedrijf, maar vandaar uit breng hul die Bapedie uiteindelik 'n gedugte neerlaag toe. Na enige jare van vrede verskijn toen 'n Swazie hoofman, Oemgwanie, met 'n grote leër, wat hul uit die vlakte in die berge, en selfs dáar agtervolg, verdrijf en uitmekaar geslaan het. Meer dan twee jaar woon die veroweraars toen in hul landstreek, totdat plots 'n nog groter Soeloe-leër op die toneel verskijn onder aanvoering van Songandaba, die kollega van Manoekosie, uit die ooste. Die

---

[1]) Flygare, *ibid*, bl. 9.

Swazies werd verjaag, en ook die verstrooide Bawenda had 't gedug te verdure. Die Soeloes het egter nie lang daar geblij nie, of hul is verder vort naar die noorde; en toen kon die Bawenda weer voor die dag kom.[1] Onder die leiding van Rasethau, (Mpofoe) was hul alweer tot kleine stammetjes verénig waar ewenwel die inwendige onénigheid nie ontbreek het nie, toen Trigardt s'n waens op die vlakte onder Soutpansberg uitspan. In die najaar van 1836 maak Rammabooija, 'n jongere broer van Rasethau, op aansporing van afgesante van Manoekosie, 'n aanslag op Trigardt, wat egter met aansienlike verlies aan die kant van die naturelle, afgeweer werd; en kort daarop werd Rammabooija deur Rasethau aangeval en gedood. Trigardt was laasgenoemde later behulpsaam in die verdere onderwerping van Rammabooija s'n volgelinge.[2]

Na Trigardt s'n vertrek is die strijd, wat in Augustus van die vorige jaar reeds gedreig het, en waarbij Rasethau sijn hulp verlang het, uitgebreek. Rasethau het sijn vrouwe en vee bij Malietsie in veiligheid gebreng, en is daarna teruggekeer om sijn ooms, w.o. die Kaalkop van die Dagboek, wat hom naar die lewe gestaan het in samewerking met Selippe, te beoorlog. Later werd Rasethau vergiftig deur een van sijn vrouwe, die moeder van Rammapoelana, wat met behulp van genl· Potgieter stamhoof geword 't. Laasgenoemde het sig vir dié hulp nie besonder dankbaar betoon nie, en die blanke te

---

[1]) Flygare word hier gevolg, hoewel daar aansienlike verskil bestaat met die ander autoriteite.

[2]) Vgl. *Eerste Dagboek*, 19 Des. 1836.

Schoemansdal sóveel sonde en ergernis aangedaan, dat daar 'n kommando teen hom uitgestuur moes worde, waarop hij gevlug is, en opgevolg werd deur Magatoe.

## *10. LOUIS TRIGARDT.*

### (*Kaaplandse Periode.*)

Die skrijwer van hierdie Dagboek, Louis Trigardt,[1]) was die jongste uit 'n gesin van vier kinders, en het die eerste lewenslig aanskouw op 10 Augustus 1783, sodat hij tijdens die Trek en die opstelle van sijn Dagboek dus 'n man was van 54 jaar.[2]) Enige maande vóor sijn geboorte, namelik op 13 April, is sijn ouere broer, Carolus Gustavus, nog te Stellenbosch gedoop, maar sijn eie doop het ergens anders plaasgevind, waarskijnlik te Swellendam, terwijl zijn vader enige tijd later naar Uitenhage en vervolgens naar Graafreinet getrek het.

---

[1]) Die afrikaanse stamvader het sijn naam geskrijf: Triegard, wat die rasionéle hollandse spelling lijk. Van sijn kinders daarenteen, staan in die doop- en huweliks-registers van Graaffreinet geskrijf: Tregart en Tregard, ofskoon hierbij wel ook die willekeur van die predikant sal tepas gekom het. Louis die Voortrekker, het 't heel selde anders geskrijf als Trigardt, weshalve ik mij ook aan dié spelling hou. Onder die invloed waarskijnlik van die franse verwante, is in Transvaal éen tak van sijn familie — die kinders namelik van Carolus, — daartoe oorgegaan om Trichardt te skrijf, terwijl 'n ander seun s'n kinders Triegaard en Trigaard gaan skrijf het.

[2]) Louis s'n doopsedel het ik nergens kon lig nie; vgl. egter sijn eie verkl. in die Dagboek op 13 April, bl. 349, en die memorandum van zijn geboortedatum op bl. 369. Nasporinge te Stellenbosch en Graaffreinet is vrugteloos gewees nopens sijn doop of geboorte, en dit kom ook nie voor in de Villiers s'n *Geslachtregister* nie, terwijl 'n familie-register dit vermeld als 9 Maart 1788, wat m.i. geheel onvertrouwbaar is met die oog op sijn eie, aangehaalde aantke.

Toen indertijd in 1895, met die opening van die Delagoabaai spoorweg, die familie-naam en geskiedenis van die Trek bespreek werd ook in die pers van Europa, is uit Suid Frankrijk 'n Louis Trichardt in briefwisseling getree met komdt. (later owerste van die korps Staatsartillerie), Stephanus P. E. Trichardt, 'n kleinseun van die Voortrekker, wat gedurende die eerste Vrijheidsoorlog, met die bestorming van Amajoeba, reeds die aandag op hom getrek het als krijgsman. Die korrespondensie had ten doel om aan die lig te breng hoe, gedurende die begin van die 18e eeuw 'n lid van die familie verhuis is naar Sweden, van wie 'n seun, Carel Gustaaf, als offisier later in diens van die Nederl. Oost Indiese mpij., naar Suidafrika gekom is.[1]) Tegelijk werd oorgeleg 'n goue seëlring met familie wapen, wat tans in besit is van die owerste s'n oudste seun, Carl, sedert die laaste Vrijheidsoorlog woonagtig in Duits Oostafrika. Hieruit sou derhalwe moes blijk, dat die familie uit die sewentiende eeuw Frans was; en naar luid van dieselfde meedelinge sou die Trigardts ook in Frankrijk gedurende dié tijd 'n militaire reputasie van enige betekenis verwerf het.

In ieder geval is die suidafrikaanse stamvader, Carel Gustaaf Trigardt, herkomstig uit Uddevalla, Sweden, en is hij hier op 11 Oktober 1744 gehuwd met Susanna Kuun, 'n dame van duitse oorsprong. Hulle had twee seuns, Jacobus Gustavus, van wie die nasate net uit vier dogters bestaan het, sodat sijn jon-

---

[1]) Die briefwisseling werd tijdens die jongste Vrijheidsoorlog verwoes, en die europese oorlog het 'n ondersoek, wat daar in 1913 aanhangig gemaak werd, verijdel.

gere broer, Carel Johannes, gebore te Stellenbosch in 1753 en gehuwd op 30 November 1777 met Anna Elizabeth Nel, die stamnaam voortgeplant het in Suid-afrika met sijn twee seuns : Carel Gustavus en Louis die Voortrekker, wat nog twee ouere susters gehad 't, Maria Susanna en Susanna Wilhelmina.

Albei seuns van die sweedse stamvader moet reeds vóor die vestiging van die drosamb te Graaff-reinet en die aanleg van die dorp in 1786, in die omtrek gewoon het, en hul naam is nouw verbonde aan die vroegste geskiedenis van die Karroo-dorp, wat inderdaad geag kan worde die bakermat te wees van die Trigardts. Jacobus Gustavus was lid van die eerste Heemraad aldaar, en sijn broer Carel burger-offisier, terwijl hul kinders bijna almaal dáar getrouwd is onder die grens-boere van Bruintjeshoogte en die Suurveld. Op dié wijse is hulle daar verswaer o.a. met Adriaan van Jaarsveld, die aanvoerder later in die s.g. Van Jaarsveld opstand, met die families Schoeman, Hattingh en van Aardt, uit welke laasgenoemde Willem Adriaan gehuwd was met Carolus Gustavus s'n oudste dogter, en Frans Johannes met die tweede-oudste.

In sijn hoedanigheid als burger-offisier naas kommandant van Jaarsveld, het Carel 'n nie onbelangrijke rol vervul in die opstand te Graaffreinet teen die gesagvoerders van die Nederl. Oost Ind. mpij. in 1794—5. Onmiddelike oorsaak daarvan was die handelwijse van 'n hoogs onsimpathieke landdros, Honoratus Maynier, wat seer laks was in sijn houding vooral teenoor die inboorlinge; en later ook geen skrupules gehad 't om sig dadelik in diens te

stel van die nuwe, engelse regime. Sijn voorganger, Mauritz Herman Otto Woeke, ofskoon oud en swak, het nogtans alle tevredenheid verskaf, maar werd in 1792 deur goewerneur Sluysken om weinig gegronde redes herroep en Maynier in sijn plek gestel, wat al onmiddelik aanleiding gegee 't tot misnoege en werkdadige hoewel toentertijd nog vrugtelose verset van die burgers.

Dit was 'n tijd van grote ellende, vooral vir die oostelike grens-boere, want aan die eenkant het die Kaffers onophoudelik inbreuk gemaak op hul regte, hul plase leeggeplunder en selfs die bewoners dikwels om die lewe gebreng; en aan die anderkant het weer die Boesmans uit die noorde hul bijna nooit met rus gelaat nie. Die Nederl. Oost Ind. Mpij. s'n glorie was reeds aan tane, en die Kasteel-autoriteite in Kaapstad het 'n werkeloos afwagtende houding bewaar. Maynier, reeds vanself besonder onwelwillend teenoor die Boere-bevolking en hul regte, moes nog die plunderaars van hul plase met allerlei presentjies paai, inplaas van, soos die burgers begeer het, 'n straf-kommando teen hulle te lei, en die vijand uit die oostelike provinsie te verdrijf. Klagskrifte en allerlei vertoë was vergeefs, en die dinge het te Graaffreinet van kwaad tot erger geloop, totdat op 'n goeie dag in Febr. 1795 „twee burger-offisiere, van Jaarsveld en Trigardt, hulle op die drosamb vervoeg met die meedeling aan Maynier, dat daar 'n aansienlike burgermag aan die tweede drif lê, en dat hul verlang om die landdros in eie persoon hul griewe mee te deel." [1])

---

[1]) Voorl. G. A. Watermeyer, *„De oude geschiedenis van Graaff-*

Die bijeenkoms had plaas voor die drosdij en, nadat van albei kante hartige woorde gewissel was oor die toestand van sake, werd Maynier gevraag om sig sonder enige versuim in te pak naar Kaapstad, terwijl hul beslote was om die openbare saak verder naar eie insigte te bestuur. Met die mees bekwame spoed werd daaraan deur die landdros gevolg gegee, en tegelijk met hom werd ook 'n tweetal heemrade aangesê, om die distrik te ruim.

Hiermee was die oproersvaan opgesteek, ofskoon met 'n weinig tak, en tegemoetkoming van die billike eise van die burgerij, die toestand wat sig welhaas ontplooi het tot die afkondiging van die Republiek van Graaffreinet, nog geredelik tekére was· Carl David Gerotz werd deur die publiek uitgeroep als landdros en Van Jaarsveld tot kommandant, terwijl ook Trigardt als offisier 'n leidende aandeel behou in die verdere afwikkeling van hul verset, tesame met sijn broer, die heemraadslid.

Na Maynier s'n aankoms te Kaapstad werd regter de Wet afgevaardig met 'n opdrag om die saak inderminne te skik, ongeveer op die wijse soos Kaapstad gewend was om die kaffer-kwessies te skik. Sijn besoek het 'n week of ses geduur, maar nie veel saaks opgelewer nie; en toen hij nog weier om gevolg te gee aan 'n uitnodiging van die publiek, om sig *de visu* te oortuig van die verwoesting deur die kaffers in die Suurveld aangerig, was opéens alle vertrouwe

---

*reinet"*, waarvan mij 'n vertaling bekend is soos 't voorkom in „*Het Volksblad*", d.d. 6 Aug. 1861. Van Trigardt word dáar gewaag als Jan Carel, maar daar bestaat geen twijfel hoegenaamd, dat die bedoelde Carel Johannes Trigardt was, vader van die Voortrekker.

in sijn sending op 'n end. 'n Gewapende mag onder aanvoering van Van Jaarsveld en Trigardt het hul opwagting bij kommissaris de Wet gemaak, en hom uitgenodig om met sijn gevolg dadelik die distrik te ruim. Toen hieraan voldaan was, werd onmiddelik stappe geneem om 'n eie volksregering in die lewe te roep, hoewel die tijding wat hul tóen juis bereik, van die verskijning van 'n britse vloot aan die Kaap, weer verslappend teruggewerk het teen hul optreë. Hul het ewenwel aanstonds die „Nasionale Vergadering" afgekondig, wat ten doel had om aan die bewoners meer seggenskap te besorg in die bestuur van openbare aangeleenthede, en inderdaad 'n dowwe afskaduwing was van die omwenteling in Nederland. Te Swellendam, 'n naburige distrik, het kort daarop ontstaan die „Nasionale Konvensie", 'n rewolusionaire beweging van dieselfde aard. Aan landdros en heemrade te Graaffreinet werd twee burgerrade toegevoeg, in die persone van kommandant Van Jaarsveld en Carel Trigardt; en alle plaselike gesagvoerders, insluitende ds. Manger, moes erken dat hul álle gesag ontleen aan die „Nasionale Vergadering", of hul kon padgee. Sodoende werd 't molik om ook burgerlik die eerste huwelik te Graaffreinet te voltrek, sonder dat die partije daartoe die reis naar Kaapstad hoef te doen, wat tothiertoe reel was.

Die opstand het, toen 't eenmaal aangevang was, snel om sig heen gegrijp aan Bruintjeshoogte, die Swartberge, Sneeuwberge en Roggeveld; en dit het sig weldra laat aansien, dat die twee distrikte met nog ander hul geheel sou gaan afskei van die orige, als ondertussen die algemene toestande maar geblij

het soos 't was. In Junie 1795 egter, verskijn daar plots 'n engelese vloot in Simonsbaai voor anker, om die kolonie, soos 't dan geheet 't, in „bewaring" te neem vir die prins van Oranje, teen 'n molike franse aanslag. Menigeen onder die „beter-gesinde",—só verklaar een van die mees gesaghebbende tijdgenote, en met „betergesinde" word dan bedoel lojale aan die kompenies-regime, — het die voorwendsels van die Engelse ook eerlik geglo. Vandaar dus 'n dubbel-beslis-afkeer van bijkans álle bewoners van die platteland, lojale sowel als rebelle, toen weldra die ware oogmerke van die engelse verowering duidelik werd. Terwijl in die begin die meeste inwoners geneig was om hul goedskiks daarbij neer te leg, omdat die kolonie tog weer moes „teruggegee" word aan sijn regmatige eienaars, was tóen die oorgrote meerderheid van die bevolking klaar om hul werkdadiglik te verset. Maar dit was te laat! Die Engelse had hul goed en wel te Kaapstad genestel, en was besig om die burgerij onder 'n eed van trouw te breng! Owerste Gordon, wat die kapitulasie ondertéken het, het toen hom die wáre oogmerke van die Engelse duidelik werd, sijn eie lewe geneem [1])

---

[1]) H. Lichtenstein, *Reizen in 't Zuidel. ged. van Afrika*, 1803—6; (Holl. vert. van W. Goede) Dordrecht 1813, dl. i, bl. 6, 7 en 8. „Toen de Engelsen in 1795 de Kaap veroverden, bevond zich de kolonie in 'n zonderlinge staat van inwendige verwarring en regéringloosheid, die het snel en licht gelukken van de vijandelike aanval niet weinig begunstigde." Daarbij het gekom, „dat men de Engelsen als verdedigers van het huis van Oranje beschouwde," en „dit gevoelen was bij de aanval der Engelsen zó algemeen, dat het zelfs als een *hoofdoorzaak* ertoe medewerkte om spoedig de kapitulatie te sluiten. De overste Gordon, (Luitenant kolonel Robert Jacob Gordon, kommandant van die Nederlandse kaapse garnisoen) die dezelve sloot, was een verklaard aanhanger van het huis van Oranje. Weinige dagen

Nietteenstaande hul weldadige voorwendsel, het selfs in die begin al die verskijning van die britse vloot bij die bevolking 'n seer sonderlinge gemoedsstemming teweeggebreng. Twee uitgestrekte distrikte verkeer in werkdadige opstand, grotendeels teen die Kompenies-bestuur, maar gedeeltelik ongetwijfeld ook in simpatie met die rewolusie in die Moederland. Hulle was Suidafrikaners in die allereerste plek, en het hul als republikeine gevoel wat aanbetref hul bestuursvorm. Die orige van die bevolking is verdeel tussen passief Oranje-gesinde, ambtenare en verteenwoordigers van die Ned. O. I. mpij., wat als sodanig vrij onverskillig staan met opsig tot die omwenteling in Nederland, en aktief Oranje-gesinde. Daar verskijn toen die Engelse, om almaal gesamelik in liefderijke „beskerming" te neem teen die gemeenskappelike vijand: Frankrijk! Die inwoners hul laaste tijding uit Europa was nog van die vorige jaar; en die Engelse sorg daarvoor, dat hul heelmaal in die duistere blijf met betrekking tot die omstandigheid, hoe onderwijl Nederland deur Frankrijk erken was als 'n onafhankelike Republiek, en bij proklamasie van die Stategeneraal iedereen ontslaan was van gehoorsaamheid aan die prins van Oranje. Hul verkeer derhalwe in die waan, dat Nederland deur Frankrijk verower was, na die geslaagde inval van 1794, sodat hul te kiese had tussen franse oorheer-

---

daarna leide deze, voor 't overige brave man, door zichzelf om 't leven te brengen, de opelike belijdenis af, dat hij zich maar al te zeer vergist had!" Behalwe Trigardt, van wie die Oranje-gesindheid ook enigsins mag blijk uit sijn „Toepassing" op Onze Vader, (Bijlage i, *infra*), was ook die Schoemans en van Aardts aanhangers van die Nederl. Koningshuis.

sing en engelse „beskerming" vir die nederlandse Oranje-huis. Aan die Kaap het hul sig, begrijpelikerwijs, amper graag neergeleg bij laasgenoemde. In Graafreinet en Swellendam egter het die mense, — wat eweneens volkome begrijpelik is, — besluit om hul te verset ook teen Engelse. Hul eie verset is gerig in die eerste plek teen die wanbestuur van die Kasteel-regime; en afskoon hul aksie 'n voortvloeisel is van die gebeurtenisse in Europa, boesem die rigtings en gesindhede aldáar hulle slegs op 'n afstand enige belangstelling in. Terwijl sommige van die opstandelinge in Graaffreinet dus kokardes van die Bataafse republiek op hul baatje draag, laat die Burger-offisier Trigardt hom met 'n Oranje-roset op straat sien. Geen wonder derhalwe, dat die Afrikaners van die twee opstandige distrikte maar weinig oorhaasting aan die dag geleg het om hulle, op las van die Kasteel-autoriteite, met wie hul in onvrede verkeer, op die Engelse te werp; en dat die „lojale", wat onder die valse indruk verkeer, dat hul die beskermlinge is van die weldadige Engelse, ewemin bereid was om die Engelse naar die keel te vlieg!

Gedurende geruime tijd na sijn welgeslaagde staatsgreep, waardeur hij sig die besit van die Kaap verseker had, het die engelse generaal Craig, onder hierdie toestande sijn hande veels te vol gehad in Kaapstad, om aandag te bestee aan die Republikeine van Graaffreinet en Swellendam. Nietteënstaande die voorgewende „beskerming", — wat hul nog steeds volgehou het! — werd tog maar van die inwoners 'n eed van trouw aan die britse Rijk afgevorder, 'n daad wat, als hul voorgewe opreg was, heeltemaal

ongeoorloof sou gewees het. In Kaapstad en omgewing werd die eed met weinig teëstribbeling afgeleg, maar die Republikeine het hul promptelik daarteen verset.

En so het die toestand voortgeduur tot in 1796, wijl die binneland eigenlik maar weinig geweet het van die omkeer te Kaapstad. Die republieke sou weldra nauwere aaneensluiting soek bij mekaar, en het vir die owerige hul gang gegaan. Egter nie sonder kleine skokke nie: „Vooral op die gekombineerde vergaderinge te Graaffreinet, waaraan die burgeroffisiere deelgeneem het, het 't soms heftig toegegaan. O.a. had van Jaarsveld steeds een of ander voorstel, om 'n kommando teen die kaffers in die veld te breng. En eenmaal is 't hierin só vér gegaan, dat twee van die aanwesige, Gerotz en Trigardt, hul degens afgeleg het, en verklaar, dat als van Jaarsveld s'n voorstel deurgaan, hulle terstond hul ontslag sou neem. [1])

Sodra die Engelse hul egter vaster op hul voete gevoel het te Kaapstad, en instaat was om aandag te wij aan die sake van die binneland, werd sekere Bresler naar Graaffreinet afgevaardig als landdros. Niemand was egter daarvoor te vinde om die eed van trouw aan die nuwe regering af te leg nie; en die britse vlag wat Bresler voor die drosdij laat hijs het, werd onder grote opgewondenheid deur die publiek weer neerhaal. Die leiers van die opstand verander

---

[1]) [illegible]a ermeyer-voorlesing, *ibid.* — Lichtenstein vertel van die Graafreinetters: „zij liepen, gelijk al de overige kolonisten van deze streek, in korte wambuizen en lange broeken, maar droegen elk 'n degen of sabel op zijde". *Reizen* (Holl. vert.) dl. 2 bl. 269.

toen ook hul houding, en inplaas van afvalligheid te verkondig van die Moederland, was 't, inteendeel onder die veranderde omstandighede, juis gehegtheid aan die Moederland wat hul noop om te volhard in hul verset teen die Engelse. Nie meer die Kompeniesbestuur nie, maar die Engelse was hul teë-partij. Uit vijande van die ouwe orde van sake, is hul dus, en volkome begrijpelik, verander in vijande van die allernuwste.[1]) Van Jaarsveld, in die begin die voornaamste voorstander van die republikeinse idee, verklaar sig toen daarvoor om vir hul verset teen die Engelse steun te soek bij die Stategeneraal van Nederland. Aanvankelik het Trigardt hom hierteen verset, en selfs die raad verlaat; maar later is hij tot ander insigte gekom, en toen het 't 'n tijdlang werkelik gelijk of die opstand teen die Engelse algemeen sou gaan worde. Genl. Craig wis egter ondertussen die reddingsvloot onder Skout-bij-nag Lukas, met enige duisende Hollanders aan boord, in Saldanhabaai onskadelik te maak, en ook ánder hulpmiddele vir die opstandelinge uit Batavia, in beslag te neem langs die suidkus. Die „beskermings"-voorwendsel werd dus losgelaat, en onbeskaamde aanhegting die drijfveer van hul handeling. Die inboorlinge-toestand het binnelands dreigender verhoudinge aangeneem, en, na 'n twee-jarige republikeinse interregnum werd uiteindelik Bresler met 'n dragonder en pandoere regiment ge-installeer als eerste engelse landdros van Graafreinet.

Verskeie koloniste het na die instorting van hul

---

[1]) Lichtenstein's *Reizen*, (Holl. vert.) dl. 2 bl. 279.

verset, en toen hul haas gedwonge sou worde om die eed van trouw aan Engeland af te leg, uitgewijk oor die grens, naar die ontoegankelike streke oos van van Visrivier. En daaronder was ook burger-offisier Carel Johannes Trigardt met sijn twee seuns. Hulle werd bevole om terug te keer binne die koloniale grense; en toen dit nie wou help nie, voëlvrij verklaar, „terwijl die Engelse selfs om hul lewe in onderhandeling getree is met die kaffers". [1]) Trigardt het daar egter gewoon tot na die herstel van die kolonie in 1803 aan Nederland, en is toen naar Bruintjeshoogte teruggekeer, waar hij oorlede is.

Sijn seun Louis, die auteur van hierdie Dagboek, het sijn ganse jeug deurgemaak in die woelige omgewing van Graaffreinet waar hij ook sijn skoolse opleiding ontvang het. Dié was nou wel nie van lange duur nie, en werd vaak onderbreek deur die onstuimigheid van die grenslewe, maar dat 't ruim so goed was als in dié tijd aan die beste tebeurt geval het, blijk voldoende uit die werk wat hij nagelaat het.

D.d. 4 Nov. 1810, toen hij derhalwe al 27 jaar oud was, is Louis te Graafreinet in die huwelik getree met Martha Elizabeth Susanna Bouwer, 'n jonge dame uit die naburige Uitenhage, en ruim twaalf jaar jonger als hijself. 'n Dogter van Petrus Frederik Bouwer en Regina Dorothea van den Bank, was sij 'n kleindogter van Jan Lodewijk Bauer van Hessen-Cassel, Duitsland, welke laasgenoemde

---

[1]) Lichtenstein, *ibid*, dl. ii, bl. 283.

gebore is op 24 Januarie 1796. [1]) Hulle huwelik werd geseën met verskeie kinders, waarvan egter die meeste jong dood is, en net vier die trek oorleef het:

1. Carolus Johannes, die oudste, werd gebore 3 September 1811 te Bruintjeshoogte, en is net kort vóor hulle uittog in 1835 gehuwd met Cornelia Bouwer. Uit die eg is twee kindertjes gebore, wat egter albei tesame met hul moeder, oorlede is in Lorenço Marques. In 1840 is Carolus te Pietermaritzburg hertrouwd met Zacharija Geertruida Erasmus, 'n dogter van die Voortrekker-kommandant S. P. Erasmus, uit welke egverbintenis 'n aansienlike kroos verwek werd, waarvan die meeste tans nog in lewe. Carolus is oorlede te Middelburg, Trv. op 25 April 1901, en sijn tweede egtgenote op 20 Mei d.a.v.

2. Regina Dorothea Maria, gedoop te Graaffreinet op 25 April 1816, en op ag jarige leeftijd oorlede.

3. Petrus Frederik, die „Pieta" van die Dagboek, gebore 30 Oktober 1819. Na 1840 in Natal gehuwd, en in 1860 oorlede op die plaas Spitskop, distr. Rustenburg, waar sijn kinders tans nog woon.

4. Louis Gustavus, gebore 10 November 1826, later in Natal gehuwd, en oorlede te Pietermaritzburg op 5 Junie 1891.

5. 'n Dogter, dieselfde dag oorlede, gebore 19 Febr., 1829, op die plaas de Plat, Somerset Oos.

6. Jerimias Josias, gebore 26 Februarie 1830,

[1]) Die aantk. in die graaffreinetse huweliks-register lui: Getrouwd te Graaffreinet, 4 Nov. 1810, Lodewikus Tregart met Martha Elizabeth Bouwer, beiden van Uitenhage; en uit die verhollandsing van sijn naam blijk andermaal die stemming van hul tijd en omgewing.

aan die oostelike grens, en te Delagoabaai oorlede in 1838.

7. Anna Elizabeth, geb. 28 November 1832. Sij is later naar Natal, en vandaar vir haar opvoeding teruggekeer naar die Kaapkolonie, waar sij, te Somerset gehuwd is met Gideon de Klerk, later ook in Transvaal woonagtig. Oorl. 18 Junie 1902.

8. 'n Tweeling, kort daarop oorlede, geb. Soutpansberg, 2 Oktobr 1836.

9. 'n Dogter, enige weke later oorlede; geb. Soutpansberg, 2 Augustus 1837.

Louis Trigardt had sig, blijkens die aantékening bij sijn huwelik, 'n tijdlang tevore neergelaat ergens in die distr· Uitenhage, maar moet kort daarop verhuis wees naar die lenings-plaas Bosberg, waarop later Somerset Oos uitgeleg werd. Dáar het hij in ieder geval gewoon vier jaar na sijn huwelik, namelik in 1814, toen dié plaas onteien werd als proef-boerderij vir 'n amerikaanse deskundige, wat proewe sou neem met tabak. „Trigardt had die plaas reeds aanmerkelik ontwikkel, — wat misskien juis die rede was waarom dié plaas uitgesoek werd! Daar het 6,000 tabaks-plante gestaan, wat weelderig gegroei het; twee groentetuine was wel voorsien van allerlei nuttige moeskruid, en ongeveer dertig wavragte met pampoene." [1]) Die plaas werd onteien vir Rds. 2,200 (£165), en Trigardt het toen verhuis naar De Plat [2]), 'n plaas aan Visrivier geleë, ongeveer 'n uur te perd van die historiese Slagtersnek.

---

[1]) Cory, dl. i, bl. 289.

[2]) Op die meeste moderne kaarte is die plaas aangedui als De Plaat.

Hier het hij jarelang, tot aan sijn vertrek uit die Kolonie, gewoon en gewerk, voorsover als die onrustige grens-toestande dit toegelaat het. Of hij tijdens die Slagtersnek-opstand, betreklik kort na sijn verhuising van Bosberg, op de Plat in die nabijheid van Bezuidenhout s'n bijeenkomste, gewoon het, of misskien oor die grens of terug naar die westelike provinsie gereis was, kan nie met sekerheid vasgestel word nie. Waarskijnlik is dat hij die treurspel, of altans die slotbedrijf van nabij bijgewoon het. Sijn naam word nergens in die bekende stukke genoem nie. Enige tijd daarna is hij aangestel als veldkornet van wijk Smaldeel, Somerset Oos, 'n betrekking wat hij geruime tijd waargeneem het in 'n strewe om die tergende lot van die grens-bewoners meer dragelik te help maak. [1]) Dat hij nie ongevoelig was vir die wantoestande wat mede aanleiding gegee het tot die rebellie, dit blijk voldoende uit sijn eie trek naderhand, en die verklaring wat hij daarvan afgeleg het in Delagoabaai. [2]) Tog wis hij onder dit alles voldoende selfbeheersing te betrag, om sig nie te laat verlei tot die wanhoopsdaad wat aan vijf Afrikaners uit die beste families die dood gekos het aan die galg, en nagewerk het in die geskiedenis van Suidafrika tot op die huidige dag.

In hierdie tijd en gedurende verskeie jare daarna, toen sijn oudste seun Carolus al 'n opgeskote jonge was, het hul sig geheel en al toegeleg op die boerderijbedrijf, waarvan hul ook 'n sukses gemaak het, aangesien hul heelmaal welvarend was toen hul

---

[1]) Verkl. Carolus Trigardt. Staatsarg. R.95/94.

[2]) Vgl. 13 April, 1838, bl. 347.

die kolonie verlaat. Naderhand het Trigardt nog 'n plaas bijgekoop, wat nodig was vir sij vee, en een van die twee het hij bij sijn trek somaarso laat lê. Drie agtereenvolgende kaffer-oorloë moes hul hier oor hulle laat heengaan, en al die onophoudelike onrus verduur van kleinere kafferstrooptogte sedert 1811. Of Trigardt deelgeneem het aan die kommando's wat daar onder Stockenström e.a. op die been gebreng werd, en indien so in welke hoedanigheid, kan nie met enige sekerheid gesê word nie.

Nie vóor die einde van die tweede jare verrel van die neëntiende eeuw, het Trigardt daaraan beginne denk, om sig geheel en al te onttrek aan die benarde toestande waaronder hulle moes leef· Carl Trigardt verklaar, dat éen van die aanleidende oorsake daartoe was, die gedwonge gebruik van die engelse taal, 'n ergerlikheid wat in 1827 onder goewerneur Somerset ingevoer werd; en die gelijkstelling van die Hottentotte en ander gekleurdes, onder die 50e. Ord. van 1828. In die argief te Grahamsstad berus 'n brief van sijn vader, waarin hij 'n beroep doet op die staats-kommissie insake slawe-regulasies, om hom tehulp te kom in 'n aldaar genoemde geval, en waaruit wil blijk of hij, wat aanbetref die slawe, aanvankelik geneig was om sig te versoen met die a.s. nuwe toestand van sake. [1])

In 1829 reeds stuur hij die 18-jarige Carl met al

---

[1]) D.d. Bosjesmansrivier, 25 Nov. 1823. Trigardt s'n eie uiteensetting van die redes wat hom genoop het om te trek, is te vinde in sijn verklaring aan die Portugese, d.d. 13 April 1838: (1) rennewasie van die grens deur die kaffers, (2) slawe-bevrijding en (3) soldaatmake van die Afrikaner.

sijn vee oor die oostelike grens van die Kaapkolonie, Kafferland in, en dié jaar word deur Carl beskouw als die jaartal van hul trek, — wat in zijn geval ongetwijfeld reg is, terwijl hij na die tijd slegs vir sijn huwelik binnen die kaapse grense teruggekeer is; maar hoewel sijn vader sig herhaaldelik naar hom toe begeef het, is sijn ouers eers veel later weggetrek. [1]) Carl had onder sijn opsig 1,300 beeste, 8,000 skape en 33 perde, en is daarmee getrek tot aan die Swart Kei ergens. Nadat hij daar enige tijd geboer had, het hij 12,000 morge grond gehuur van Hintza, aan die Wit Kei, in die onmiddelike nabijheid van die Tsomo-berg. Eers in 1833, nadat Trigardt sijn sake in die kolonie afgedaan had, het hij sig met sijn familie bij sijn seun vervoeg. En „hier sou die familie sig vermoedelik vir altijd gevestig het, als 't nie was dat in April 1835 Hintza in oorlog geraak het met die Engelse. [2])

In die engelse lesing van die geskiedenis, is Louis Trigardt met weinig reg ten laste geleg, dat hij 'n man was van opvlieënde natuur wat, terwijl hij onder engelse bestuur sijn slawe goed behandel het, anderkant die grens opeens 'n „harde taakmeester geword 't." [3]) Dit is geskied op grond enkel van die verklaring van 'n weggelope Boesman! En alles daarenteen wat met enige historiese vertrouwbaarheid bekend is van die skrijwer van hierdie Dagboek,

---

[1]) Volgens C. Trigardt s'n Verkl. : 1832, maar in Julie 1833 was sijn vader nog aan die Caga in Somerset. Vgl. aantk. bl. 5, nopens die doop van sijn dogter Anna.

[2]) Verkl. C. Trigardt, Staatsarg. R95/94.

[3]) Vgl. b v Cory, dl. ii, bl. 461.

is 'n logenstraffing daarvan. Volgens 'n verklaring van die Siviele kommissaris van Albanië d.d· 12 Sept. 1834, was te Grahamstad enige dae tevore aangekom 'n Boesman slaaf met die naam van Phyllis, voorheen die eiendom van Louis Trigardt, „'n boer wat die Kolonie onlangs verlaat het, en tans woonagtig is aan die Wit Kei in Kafferland." Phyllis sou weggeloop het weëns „mishandeling". Sijn meester was enige maande tevore daarheen weggetrek, en daar woon ongeveer dertig ander boere-gesinne in dieselfde omgewing bijmekaar, w.o. Adriaan, Hans, [1]) Robert en Gert de Lange, Frans van Aardt [2]) Hans van der Merwe en Sijbrand van Dijk. 'n Vijftiental slawe, wat dié mense bij hulle had, was almaal gedros, net soos die deponent. „Mijn meester het mij baje geslaan", verseker Phyllis, „nadat hij uit die Kolonie uit is. Hij het gesê, dat ik nie moes denk, dat ik nog onder die Engelse was nie, en dat hij énige Hotnot of Engelsman sou doodskiet wat nabij hom kom." [3]) Op grond hiervan werd Trigardt geag „instaat te wees om saam te span met die Kaffers teen die Engelse," en het kol. Harry Smith later, nadat die sesde kaffer-oorlog be-eindig was, 'n beloning uitgeloof van 500 beeste vir Trigardt s'n gevangeneming, dood of lewendig. [4])

Selde gebeur dit, dat 'n historiese persoonlikheid met minder rede veroordeel word dan in hierdie

---

[1]) Die latere komdt. Hans de Lange, („Hans Dons").

[2]) 'n Swaer van Trigardt, gehuwd met 'n ouere suster.

[3]) *D'Urban Papers*, S. A. Bibliotheek, Kaapstad; — 575, C59 bl. 25 *et seqq*.

[4]) Theal, 1834—54, bl. 93.

geval geskied is. Trigardt s'n ganse Dagboek, — waaruit blijk hoe hij meermale agter in Soutpansberg, sijn reisgenote berispe oor hardhandige behandeling van hul skepsels, — getuig daarheen, daargelate nog die omstandigheid, dat dit die verklaring is slegs van 'n gedroste Boesman, volkome vertrouwd met die voorliefde waarmee sijn toehoorders sou luister naar énige getuienis teen die verwenste Boere.

Deur 'n tolk oorgebreng, en nouwkeurig opgetéken, het dieselfde wegloper nog die volgende aan die man gebreng: Trigardt was daar aan die Kei in besit van nie minder dan drie vaatjies kruit, — twee kleintjes en éen grote, — wat hij gekoop het bij Wright s'n winkel in Grahamsstad. Deponent het die vaatjies self naar die wa-toe gedraag bij die winkel; sijn meester het 't in sakke toegedraai, en self op die wa geplaas. Sijn meester het aan hom gesê, dat 't 'n soort van koren was; eers toen 'n duig van een van die vate breek aan die Kei, het hij kon sien dat 't kruit was! Vir enige maande was 'n smous met die naam van McDonald ook daar gewees, om goed te verkoop; en toen hij weg is het Trigardt gesê, dat dit die laaste Engelsman sou wees wat daar mog kom; hij sou hulle en die Hottentotte almaal doodskiet. McDonald het gesê, dat hij oor twee maande kruit sou breng, en dat hij daartoe 'n valse buik aan sijn wa sou set. [1]) Sijn meester het aan hom gesê, dat hij

---

[1]) Selfs die naïviteit hiervan in verband met die onmiddelik voorafgaande skijn niemand genoop te hê, om Phyllis s'n verkl. in tijfel te trek nie; ewemin als sijn verkl. dat die vijftien slawe van Tsomo af weggeloop het, terwijl, soos weldra blijk, hulle daar weggehaal werd deur kapt. Armstrong!

en die ander Boere nie van plan was om naar die Kolonie terug te keer nie, en dat hul sou voortgaan in die rigting van Natal." [1])

Toen hierdie verklaring gedaan werd, was Retief en Maritz hul voorbereidende maatreëls vir die Groot Trek reeds gedeeltelik ten uitvoer geleg· Een van 'n drietal op húlle inisiatief uitgesonde kommissis van ondersoek, namelik die s.g. Uijs-kommissie, naar Natal, was toen al heen en weerom bij Trigardt verbijgekom [2]) Meer dan waarskijnlik is dan ook, dat Trigardt s'n beweging uit Somerset oor die grens, in nouwe verband gestaan het met die algemene Trek-planne; en dat later, toen na die terugkeer van die Uijs-kommissie, die beraamde algemene uittog te lang op sig laat wag het naar sijn sin, hij uiteindelik besluit het om maar solang 'n end vort te gaan, terwijl sijn voëlvrij-verklaring hom genoop het om pad te gee, oor die noordelike grens.

Vóor sijn vertrek egter van die Tsomo af, is kapt. Armstrong met 'n afdeling Pandoere op hulle afgestuur, om hulle slawe af te neem, aangesien 't teen die wet was om slawe oor die grens te voer, waar hulle buitekant die koloniale regsgebied was. Molik is dat Trigardt in volkome onwetendheid verkeer het van hierdie besondere wetsbepaling, temeer daar die

---

[1]) *D'Urban Papers, ibid.*

[2]) Vgl. Verkl. van Willem Jurgen Pretorius, Bird's *Annals*, dl. 1, bl. 230; verkl. Dirk Uijs, Staatsarg. R95/94, en *Vs.* 21 Jan. 1916. Toen Trigardt later in Soutpansberg verneem, dat daar Afrikaners in Natal was, dag hij dadelik aan Moolman, een van die lede van hierdie kommissie.

betreffende proklamasies enkel in Engels uitgevaardig werd, want dit blijk ook, dat hij sijn slawe sonder enige teëstribbeling afgegee het aan die soldate. Van die 14 slawe wat Armstrong triomfantelik teruggevoer het onder die „beskerming" van die koloniale wet in, het 10 aan Trigardt behoort, 1 aan Frans van Aardt, 1 aan Stephanus de Beer en 'n ander aan P. J. Jordaan. [1]) In welk 'n toestand dit die arme vee-boere egter sal geplaas het, kan mens jou voorstel; Armstrong was self oor hul lot begaan, en verklaar, „dat mens veel toegeeflikheid met die Boere mag gebruik, aangesien hul grote kudde vee besit, en genoodsaak was om te trek weëns die droogte." [2]) Wat vir uitkoms was daar vir hulle? Aan die koloniale kant van die grens gedraag die Hottentotte hulle als gelijke van die witman, en word hul onophoudelik verontrus en uitgeplunder deur stropers en struikrowers, terwijl hul slawe nog bowendien onder ergerlike bepalinge vrij gemaak werd. Weinig wonder, dat baje van hulle die voorkeur daaraan gegee het om met ál wat hul besit liewer onder die Kaffers in te trek! Net 'n paar weke na hierdie gebeurtenisse, einde 1834, werd daar weer 'n inval gedaan oor die oostelike grens, en met die aanvang van 1835 was die sesde Kaffer-oorlog afgekondig, toen ongeveer 20,000 gewapende inboorlinge hulle op die oostelike grens-boere stort, en álles voor hulle verwoes tot vér binne die grense.

Carl Trigardt s'n huurkontrak van die grond,

---

[1]) Kol. Arg. Kaapstad, dl. 735. Vgl. ook *D'Urban Papers*, bl. 29.
[2]) Kol. Arg. dl. 736.

waarop hulle staan, was vir 99 jaar; Hintza, wat hom neutraal gehou het in die oorlog, was hulle vrindelik gesind, maar daar was onder die omstandighede tog niks anders te doen als om te sorg dat hulle heelmaal tussen die Kaffers uitkom. En in April 1835, toen Hintza ook in die oorlog betrokke raak, vat Trigardt koers, langs die Swart Kei op, Grootrivier- en grens-toe. [1])

D.d. 21 Aug. daaraanvolgende, toen derhalwe die vijandelikhede met die Kaffers net ses dae be-eindig was, word deur die wd. Goewernements-sekr. uit Grahamsstad onder strikte geheimhouding aan die Siviele-kommissaris te Somerset inligting gevraag, namens sir Benjamin D'Urban, oor Louis Trigardt :— „of hij of énige persoon met die voorman van „Louis" enige gesag het oor die mense in sijn omgéwing." [2]) Hieruit blijk duidelik, dat die inligting gevraag werd ingevolge kaffer-informasie van een of ander aard. [3]) Maar kort daarop word dit ook bevestig deur kol. Smith : 'n onder-kapt. met die naam van Tjalie het dan verklaar, dat Trigardt die kaffers sou aangehits het om die oorlog teen die Engelse voort te set ! En op grond van dié verwronge kaffer-verklaring roep Smith uit : "that villain of a Boer (Tri-

---

[1]) Verkl. C. Trigardt, *ibid.*

[2]) *D'Urban Papers*, bl. 38.

[3]) Buitendien moet die informasie op een of ander wijse verwronge gewees het, terwijl bekend is dat die inboorlinge die naam nooit anders gebruik als „Lewies". Volgens 'n meedeling van Eerw. P. Schwellnus praat 'n enkele van die ou Bapedie nou nog van „Lewiesie." „Louis" sal dus hier wel 'n suggestie gewees 't!

gardt) is notorious, as well as his family I understand, for their hereditary animosity towards the British." [1]) Met ander woorde, hij is wel instaat tot iets van dié aard!

Begin Sept., toen Trigardt dus al vergéte oor Grootrivier was, werd die ondersoekinge naar sijn verblijfplaas en invloed oor sijn bure ijweriger, maar nog geheimsinniger voortgeset. Die 4e. laat sir Benjamin aan die Siviele-kommrs. van Somerset skrijf, om 'n gedétailleerde opgaaf van die Boere-gesinne wat oor die grens aan Stormberg en Kraairivier woon, en van die ammunisie wat hul bij hul het. Verder word las gegee dat 'n klompie mense uit Somerset, wat aan 't trekke was, moes omgekeer word onder die bepalinge van die Krijgswet. Daar moes toen reeds 160 families oor die grens gewees 't. [2]) En enige dae later antwoord kommissaris Ziervogel, bij oorlegging van die gevraagde naamlijs, dat hij geen man kon aantref met die naam van „Louis" nie; aan die veldkornette was egter las gegee, om niemand meer oor die grense te laat trek nie, en nouwkeurige lijste op te maak van dié wat reeds weg was. [3]) Ondertussen had die veldkornet van Brakrivier nader ondersoek ingestel, en kon hij rapporteer hoe Tri-

---

[1]) *D'Urban Papers,* bl. 35. (Die vaebond van 'n Boer is berug sowel als sijn familie, soos ik verstaan, weëns hul ingebore haat teen die Engelse.")

[2]) *D'Urban Papers,* bl. 36—7. Die opdrag is gedateer : Grahamsstad, 4 Sept. 1835.

[3]) *D'Urban Papers,* bl. 38; d.d. Somerset, 9 Sept. 1835.

gardt oor die grens van sijn wijk gegaan was nog vóórdat hij instruksies had om dit te belet. [1])

Kol. Smith het sijn eie naspeuring egter volgehou. Die vrede was al lang gesluit toen hij heimelik kaffer-spioene op Trigardt s'n spoor set, wat tegelijkertijd inligting moes inwin oor die verblijfplek van 'n Xosa-kapitein, Oemjaloese (Eng: Jalusa). Laasgenoemde had volgens die ander kaffers twee stamhoofde, Gaika en Ganje, beroof van 'n aantal vee, was daarop naar Hintza gevlug en sou later Krelie (Hintza s'n seun en opvolger), ook van vee beroof het, en toen oor Grootrivier gevlug wees. Op dié wijse werd deur Smith die naam van Trigardt verbind met dié van die voortvlugtige Oemjaloese, terwijl die wandade waarvan laasgenoemde deur sijn rasgenote betig werd bedrijf is nadat Trigardt al lang oor die kaapse grens in die teenwoordige Vrijstaat was. Die gees waarin die gramstorige Smith sijn ondersoek gedaan het, blijk origens uit sijn vertrouwelike verslag aan sir Benjamin D'Urban:

Die kaffer-spioene moes, als hul Trigardt aantref, voorgee, dat hul bij hom wou aansluit teen die Engelse. Sommige van die kaffers van Oemjaloese het hul aangetref ergens aan Grootriveir, en dáar het hul ook Boere gesien, wat besig was om die rivier oor te trek. Die énigste naam egter van 'n Boer, wat hul kon meebreng, was die van Stephanus! In gesprek met die Boere aan Grootrivier sou hulle aan die spioene gevraag het, om sig bij húlle aan te sluit, terwijl Oemjaloese s'n kaffers geweier het om met

---

[1]) *D'Urban Papers,* bl. 49; Somerset, 30 Sept. 1835. Die bedoelde instr. sal wel dié gewees het van 4 Sept. t.v.

hulle saam naar kol. Smith terug te keer. Dié Boere sou wijers beduie het, dat hul agter Oemjaloese aangaan, wat met Trigardt vooruit is, en dat dié twee saam oor hulle kapteins sou wees! [1])

Dit is nou die getuienis hierdie, uit krag waarvan die geskiedenis meedeel, dat Trigardt gemene saak gemaak het met 'n struikrower![2]) Trigardt het, sover ons tans weet, vóor die uitbreke van die oorlog, of in ieder geval heel in die begin daarvan, einde 1834, ook vir sijn eie veiligheid padgegee onder die Kaffers uit. In November was hij aan Bamboesberg, heelmaal noord van die verstoorde oorlogsgebied; en die 7e. van dieselfde maand was hij blijkbaar reeds in kontak met van Rensburg, wat oorkant Grootrivier bij hom gekom is. Buitendien berus die ganse legende van sijn samesijn met Oemjaloese op 'n lose kaffer-bewering, wat deur die violente Smith op skrif gestel word, en waarvoor geen ander bewijs hoegenaamd bestaat nie. En hoe onbetrouwbaar die verklaring is,—afgesien heelmaal van die twijfelagtige bron,—blijk nog hieruit, dat dieselfde spioene daar oorkant die kaapse grens aan die Boere sou bedui het, hoe danig "goed die Engelse hulle regeer," en hoe "sleg" diéselfde Boere is! Die onmenskundige Smith moet so 'n verklaring egter strélend in die ore geklink het, en dat sijn deponente dit goed geweet het kan mens gerus maar aanneem. Die engelse krijgs-owerste s'n oorpeinsing van die toestand, wat hij op skrif stel als voorligting vir sir Benjamin, laat

[1]) *D'Urban Papers,* bl. 100—4. Die stuk is gedateer: Kingwilliamstown, 6 Maart, 1836.

[2]) Theal, *"Historical Sketches"*, bl. 269.

sig dan ook volkome begrijp. "Hulle is rijk" skrijf hij, "maar wat 'n ontevrede vaebonde is die Boere tog eigelik! Daar moet kragtige maatreëls geneem word om hulle sonder ammunisie te hou. Nie dat daar iets vijandigs van hulle te dugte is nie, maar dit sou die vuilgoed ("scoundrels"), wat van die jag leef, ongemak veroorsaak." [1]) Só lui die vertrouwelike opinie van die hoogste engelse bewindvoerders oor die Boere! En verder in dieselfde stuk: "Daar moet kragtige maatreëls geneem word met betrekking tot die kruit van die "rascally traitors of Boers. *Le jeu ne vaut pas la peine*, of ons sou, met ons nuwe onderdane (nml. die Kaffers onder Macomo en Tjalie) en nog 'n ánder mag, wat Vadana en Krelie van agter teen hulle sou kan aanvoer, hulle weldra kan uitroei."

En in 'n postskriptum nog dit: "Van kommissaris Palmer, wat hier aangekom is, verneem ik somaarso, in 'n gesprek,—want ik het die Boere-affaire geheim gehou,—dat die Boere sedert enige tijd alles behalwe harde geld geweier het (in betaling vir wat hul verkoop), dat hul tot 23s· vir 'n pond betaal het, en Grahamsstad letterlik leeggetap het van alle metale munt, sodat hul emigrasie 'n diepe en weloorwoë skema moet wees."

Welseker was 't 'n weloorwoë onderneming! En die rede, waarom hul gedwonge was om 't geheim te hou, blijk voldoende duidelik uit maatreëls soos dié waarvan Smith aan die anderkant 'n ewe diepe mysterie gemaak het,—daargelate nog die openbare en

---

[1]) *D'Urban Papers", ibid.*

ander maatreëls wat uit Kaapstad teen hulle beweging aangewend werd.

Onbewus van al hierdie intriges teen hom, vervolg Trigardt sijn weg. Toen die Uijs-kommissie einde 1834 uit Natal terugkeer, was hij reeds weggetrek van die Tsomo-berg af, langs die Swart Kei op, tot aan die Bamboesberge, waar hulle op hul terugreis naar die Kolonie ook met hom in aanraking gekom is. Want terwijl die oorlog toen op die grens uitgebreek was, het Hintza die kommissie deur sijn seun Krelie laat eskorteer, noord van die Stormbergreeks om. [1])

Hier in die buurte ergens is Trigardt ook in aanraking gekom met Hans van Rensburg en die mense wat later sijn en van Rensburg s'n trekke uitgemaak het, hoewel dit vas-staat, dat die van Rensburgers nog vóor die Trigardts verder koers gevat het, grenstoe. Kort na die vertrek van die Uijs-kommissie moet egter ook Trigardt en sijn mense verder noordwaarts getrek het; en vóor Januarie van 1835 nog is hul Grootrivier deur op 'n punt digbij waar Kraairivier inloop, nie vér van die teenwoordige Bethulie af. [2])

### 11. *Die Van Rensburg Trek.*

Algemeen werd tothiertoe aangeneem, dat Trigardt en van Rensburg saam en gelijk getrek het,

---

[1]) Verkl. D. Uijs, Staatsarg. 95/94 en *Volkstem* 21 Jan. 1916.

[2]) Verkl. C. Trigardt, *ibid.*

dat 't inderdaad één en dieselfde trek was, wat eers later uitmekaar geraak het. Daar is egter niks tevinde wat so'n opvatting regverdig, terwijl, inteendeel, alle voorhande dokumente, met name die Dagboek, Carl. Trigardt s'n verklaring en die uiteensetting in die *Missionsberichte*, [1]) daarop wijs, hoe dit in vele opsigte twee heelmaal afsonderlike reisgeselskappe was, wat wel dieselfde doel nagestreef het, in hul noordwaartse voortskrijding voeling bewaar het met mekaar, en vooral bij die deurtrekke van vijandelike gebied, soos dié van Silkaats, noord van Vaalrivier, geruime tijd digbij mekaar geblij het, maar onder gewone omstandighede soms veel meer dan 'n dagreis van mekaar verwijder was. [2])

Die reisgeselskap waarvan Johannes Hendrik Janse van Rensburg, bijgenaamd "Lang Hans," die aanvoerder was, het aanvankelik, ewenals Trigardt s'n, 'n afwagtende houding aangeneem in die suide van die teenwoordige Vrijstaat; maar terwijl laasgenoemde dit volgehou het totdat hij van Potgieter e.a. wis, hoe hul bijna onmiddelik sou volg, is van Rensburg enige maande vóor Trigardt naderhand aangetrek tot aan Sandrivier, en vervolgens tot aan Vaalrivier, vóordat Trigardt nog van die Caledon af weg is. Dit was teen die einde van 1835. Ondertussen werd ook nog enige verkenningstogte onderneem, in die rigting van Bekoeanaland, wat die trekpad was van verskeie engelse jagters en geweer-smokkelaars; sodat toen Trigardt eindelik in Februarie

[1]) Bijlae ii, *infra*.
[2]) Verkl. C. Trigardt, *ibid*.

1836 hom deur die Vrijstaat noordwaarts beweeg, [1]) hul die wereld vórentoe nie heelmaal onbekend was nie.

Aan Vaalrivier, namelik op die punt waar Elandsspruit inloop, is die twee trekke toen weer bijmekaar gekom, [2]) en begin April staan hulle digbij mekaar teenoor Suikerbosrand. Op hierdie punt eers sou hulle, naar luid van sommige oorkonde, die besluit geneem het om, inplaas van naar Natal, liewer vérder noordwaarts te trek. Of beter, hul is net so lang langs die ongenaakbare Drakensberg-reeks opgetrek, om te soek naar 'n plek waar hul sou kon oorgaan, Natal in, totdat hul uiteindelik tot die ontdekking kom, dat hul veels te vér noord was. [3]) Als Trigardt egter Natal-toe wou getrek het, dan sou hij dit kon gedaan 't deur Kafferland, met die weg wat die Uijs-kommissie gevolg het. Van hulle had hij verneem, hoe Natal reeds op 'n manier deur enige Engelse bewoon werd, en inplaas van toevallig, was dus hul beweging naar die noorde, om in verbinding te kom met die Portugése, volkome doelbewus en voorbedag. [4]) Potgieter het hul enige maande later ook nie in Natal gaan soek nie, maar is reguit naar Soutpansberg gegaan.

Op 'n dergelijke wanbegrip berus die verklaring dat hulle einde Mei 1836 ergens aan die Nijl-rivier

---

[1]) Vgl. verkl. in *Zuidafrikaan*, 6 Sept. 1839.

[2]) Verkl. C. Trigardt, *ibid.*

[3]) Harris, *Wild Sports in S. A.*, bl. 289, en die *Berliner Missionsberichte*, Bijlae ii, *infra.*

[4]) „Daarop heb ik gezeg", verklaar Tr. aan die Portugese, na 'n opsomming van sijn trek-redes, „dat ik na de *Portugese kuste* gaan zal." — Sie bl. 347, 13 Apr. 1838.

gestaan het. [1]) Deur die voortvlugtige Bakoeanas ingelig oor die aanwesigheid van grote Matabele krale reg voor hulle, langs Magaliesberg, waar teenwoordig Pretoria gebouw is, het Trigardt en van Rensburg hul trekke bijmekaar gebreng, en is hulle van Vaalrivier af heelmaal ooswaarts weggeslinger,

---

[1]) *Het Ned. Zuidafr. Tijdschrift,* dl. xiii, 1836, kroniek Julie—Aug., waar meegedeel word hoe 'n engelse smous, Robert Scoon, in Julie 1836 te Grahamsstad teruggekeer van 'n „lange reis ten Oosten", Trigardt aangetref het „op 'n afstand van 6 uren rijdens van de oorsprong van de Vaalrivier, aan 'n grote rivier welke hun voortgang belet had, tussen het land van Moselekatse en Port Natal... Zij hadden langs die rivier reeds 5 dagen gereisd zonder een plaats te vinden alwaar dezelve doorwaadbaar was. Scoon is van oordeel dat zij dezelve zonder vlot niet kunnen overtrokken. Hij had met die Boeren enige woorden gewisseld, doch deze waren zeer achterhoudend in hunne manieren, spraken met grote bitterheid omtrent de behandeling, door hen van het engelse Goevernement ontvangen, en gaven hun vast voornemen te kennen om nimmer over de koloniese grensscheiding terug te komen. Zij hadden bij zich 30 wagens, grote kudden groot- of hoornvee, en vele paarden."

Uit Harris s'n beskrijwing egter, wat blijkbaar ook aan 'n persoonlike mededeling van Scoon ontleen is, (bl. 188 en 289 als aangehaal) blijk duidelik, dat Scoon in aanraking gekom het enkel met 'n "exploring party" van Trigardt s'n trek onder sekere Bronkhorst (eigelik dus van Van Rensburg s'n trek), terwijl die rivier waaraan hul gekampeer was 'n sij-rivier is van die Limpopo, namelik... Olifantsrivier. Die verwarring (vgl. o.a. Theal, 1834—54, bl. 93, en *Hist. Sketches,* 1913, bl. 269) is ontstaan slegs deur 'n onnouwkeurige lesing van Scoon s'n relaas in die *Z. A. Tijdschrift* : terwijl die rivier wat hij beskrijf als só langsaam vloeiende, dat hij nouweliks die rigting van die stroom kon ontdek, waaraan hij Bronkhorst s'n verkennings-geselskap ontmoet het, natuurlik Nijlstroom was, moet hij sijn informasie oor die eigelike trek slegs van dié mense ontvang het, want Trigardt was ure teperd daarvandaan verwijder aan Olifantsrivier. Vandaar ook dat Scoon s'n opgaaf van die waens geag moet worde verkeerd te wees. Trigardt tog, van wie die trek uit eweveel mense bestaan het als die van Van Rensburg, had maar nege waens, en van Van Rensburg verseker Trigardt uitdruklik, dat hulle ook net nege waens gehad het; sie bl. 347. Die aanduiding van hul staanplek in Mei 1836, soos 't voorkom op die kaart bij Harris, is derhalwe ook onbetrouwbaar.

om die Soeloes te ontwijk, en op die Hoëveld langs, aan Olifantsrivier te kom. Met versnelde pas is hulle vervolgens al langs Olifantsrivier af, ewe wes van die teenwoordige Middelburg virbij, deur Trigardtspoort [1]) en verder af met die rivier, tot waar hij, oos van die teenwoordige Nijlstroom, heelmaal in westelike rigting wegdraai, deur Drakensberg. Op dié wijse was hulle ongemerk heelmaal agter die Soeloes gekom. [2])

Hulle is Strijdpoort deur, en daarvandaan is van Rensburg vooruit naar die Soutpan, (Soutpansberg). Trigardt noch van Rensburg het enige denkbeeld gehad van die afstand waarop hul toen nog verwijder was van die afrikaanse ooskus; en, terwijl van Rensburg daarvoor was om sonder enige versuim vérder deur te trek, het Trigardt gemeen, dat 't beter was om te wag op die agterste mense onder Potgieter, van wie hij reeds wis hoe hul in aantog was. Dit was 'n ménings-verskil, soos met dergelijke onderneminge sig meermale voordoen, en mens moet allermins gaan denk aan onénigheid, soos 't dikwels voorgestel word.

---

[1]) Trichardtspoort, nr. 416, geleë aan Wilgerivier, digbij Rhenosterkop, Middelb. distr. Vgl. du Toit *Gesk. v. o. Land*, bl. 126, waar melding gemaak word van 'n boom aldaar, waarop die datum: 17 Maart 1837. Dit moet wees: 1836. Toen skrijwer hiervan dit in 1900 gelees het, was die laaste paar sijfers van die jaartal deur vergroeiing nouweliks uit te make.

[2]) Daar bestaat 'n familie-legende, dat Trigardt Silkaats ergens op die Hoëveld besoek het, en van hom verlof verkrij het om te trek; maar dit berus misskien op 'n vergissing ten aansien van Soboeza, die swazie-stamhoof, terwijl Silkaats in die tijd wat Trigardt hier was, namelik Febr. 1836, te Mosega in Marico gewoon het. — *Missionary Herald,* Vol. xxxiii, bl. 37—8.

Daar bestaat niks om iets van dié aard te bevestig. [1]) Dit blijk egter, dat van Rensburg en sijn mense van Strijdpoort weer op die gewone wijse vooruit is; en dit was die laaste wat Trigardt ooit van hulle gesien het. Hij het nog enige tijd daar versuim, om genl. Potgieter nie te vér vooruit te wees nie, en is toen langsaam op van Rensburg s'n wa-spoor verder noordwaarts, langs Houtrivier af, tot aan die Soutpan.

Toen hulle dáar aankom, was van Rensburg egter reeds weg, in oostelike rigting langs Soutpansberg naar die Klein Spelonke; en een van die redes van sijn vertrek was waarskijnlik dieselfde onbekende siekte onder sijn beeste, wat ook Trigardt bij die Soutpan oorval en genoodsaak het om in dieselfde rigting, maar suid van die bergreeks weg te trek. [2]) Trigardt is van die Soutpan af naar Dorenrivier, in die onmiddelike omgéwing waarvan destijds gewoon het die Bawenda-stamhoof Rammabooija; en dáar is Potgieter einde Junie bij hulle aangekom.

Van Rensburg s'n trek het bestaan net soos die ander, uit nege waens, nege gesinne, tesame 49 blanke, namelik Johannes van Rensburg met sijn vrouw en vier kinders; Sijbrand Bronkhorst met vrouw en ses

---

[1]) Strijdpoort, hul skeidingspunt, waaruit die „strijd" of rusie gewoonlik afgelei word, het sijn naam gekrij eers van genl. Potgieter s'n mense, na die ontsettende ramp wat die Van Rensburg trek oorval het. Trigardt self noem die naam nooit, ken die poort nie eens bij 'n besondere naam nie, anders dan „de poort bij Sekwatie", en lange tijd was 't ook bekend als Zebedelaspoort. Vgl. aantk. 1, bl. L. *supra*.

[2]) Vgl. Eerste Dagboek, 21 Sept. 1836, en Tweede, 24 Febr. 1838: „zag wij verscheide osse en beeste die siek was omtrent zoals de beeste aan de Soutpan is geweest... die ziekte (heeft) ons tot twee à driemaal veel schade aangedaan."

kinders; Gijsbert Bronkhorst met vrouw en één kind; Jacobus de Wet en egtgenote, Gijsbert Bronkhorst Jr. en egtgenote, Frederik van Wijk met vrouw en twee kinders, Hendrik Croucamp met vrouw en drie kinders, Petrus Viljoen met vrouw en ses kinders, Nicolaas Prinsloo [1]) met vrouw en agt kinders en Marthinus Prinsloo, 'n vrijgesel. [2])

Gedurende die tweede helfte van Junie is van Rensburg van die Soutpan af weg in oostelike rigting, noord van die Soutpansberg-reeks af, totdat hij, ongeveer drie weke na sijn vertrek vandaar, aan die Limpopo gekom het. Die trek is vervolgens langs die linker oewer van die Limpopo af, tot kort bokant die samevloeiing met die Olifantsrivier. En hier werd hul begin Julie, oorval deur 'n Soeloe-kommando van Manoekosie, en, op hul staanplek tussen die twee riviere om die lewe gebreng, na 'n wanhopige strijd, wat die ganse nag deur geduur het tot die ogtend, toen hul ammunisie uitgeput was, en man, vrouw en kind geval het onder dieselfde Soeloe-asgaai wat sewe maande later ook die natalse Voortrek tot staan sou breng. [3])

Drie dae na Potgieter s'n aankoms bij sijn trek, is

---

[1]) Bijgenaamd „Klaas Nieuwveld"; vgl. verkl. L. de Klerk, *Volkstem.*

[2]) Vgl. *Zuidafrikaan,* 6 Sept. 1839. In die pers is later verskeie herdrukke daarvan verskijn, egter weëns drukfoute seer onbetrouwbaar; o.a. in die *Oudtshoorn Ct.,* en *Natal Afrikaner.* Aan Sandrivier is een van v. R. s'n mense op die jag verongeluk, en, volgens 'n Bawenda-verkl. aan J. H. Grobler in 1860 gedaan, begrawe op Bon Esperance 840. Die onbekende is van die perd geval op 'n olifants-jag, en het sijn nek gebreek.

[3]) Vgl. die drietal afskrifte van Trigardt s'n briewe aan die Portugese, in die tweede Dagboek, blse. 45, 65 en 90.

Trigardt met sijn seun Carl en drie van eersgenoemde s'n mense, wat familie bij van Rensburg s'n trek had, namelik Bronkhorst, Robbertse en Swanepoel, teperd op van Rensburg s'n trekspoor die Spelonke in. [1]) Hij het gevorder tot ongeveer drie uur te perd van die plek af waar die trek verongeluk het, en oornag daar in die stad van 'n Magwamba stamhoof. Hier siet hij 'n spieëlglas en 'n vérkijker bij die naturelle, wat hulle herken als die eiendom van Van Rensburg, maar waarvan hom vertel word, dat 't geruil is van kaffers aan dié anderkant van die Limpopo. Verder verneem hij van witmense, wat anderkant die Limpopo deur die inlanders om die lewe gebreng is. Hij trek vervolgens die Limpopo deur, en kom bij 'n ander Magwamba-stamhoof aan, wat hulle vrindelik ontvang, en meedeel, dat Van Rensburg s'n trek bij hulle virbij is. [2])

Inderdaad was hulle hier egter aangeland temidde van dieselfde kaffers wat, tesame met die Soeloes, verantwoordelik was vir van Rensburg s'n moord! En toen een van hul metgeselle die volgende ogtend vroeg opstaat, was hij verbaas om die hele omgewing vol kaffers te sien; en hij luister toevallig 'n gesprek af van die kaptein met sijn onderhorige, dat 't die beste was om die blanke daar in hul stad ook van kant te maak, anders sou daar net meer van hulle kom, om die dood van van Rensburg te wreek! 'n Oomblik s'n beraadslaging was voldoende om Trigardt te laat besluit wat hulle te doen staat; en toen

---

[1]) Vgl. verkl. C. Trigardt volgens kapt. Heinrich du Toit, *Onze Ct.*, 27 Julie 1896.

[2] Hier word die verhaal gevolg wat te vinde is in Bijlae ii. Dáar word die betreffende 'n Mathleka-stam genoem, wat egter dieselfde is als die Magwamba.

hulle kort daarop deur die kaptein gevraag werd of hulle van plan was om vérder agter van Rensburg aan te gaan of daar om te draai, terwijl hul hom tog nie meer sou inhaal nie, antwoord Trigardt ewe bedaard : „Ja, ons moet hom opsoek, maar nie vandaag nie. Ons wil eers terugkeer, om ons waens en vee aan te haal, tot hier bij jou; hier sal ons dit laat staan, en dan sal ons die man gaan soek." — „En wanneer sal jij dan weer hier wees?" vraag die Magwamba. — „Oormore", was die antwoord.

Trigardt had die roofsugtige kaffer uitoorlê, en deur sijn teenwoordigheid van gees van hul vijf die lewe gered. Hul krij padwijsers terug, naar Soutpansberg; — en dit was laaste sien van Trigardt.

Die 18e. Augustus d.a.v., slegs twee dae na Trigardt s'n terugkeer, is Jan Pretorius, Gert Scheepers, Hendrik Botha en Izaak Albach met hul hele trek op Van Rensburg s'n spoor die Spelonke in. Hulle het derhalwe blijkbaar gemeen, dat die terugvinding van enkele voorwerpe, wat behoor het aan mense van van Rensburg s'n trek, nog geen bewijs lewer van hul dood nie; [1]) en dat 'n groter geselskap als Trigardt s'n verkenning instaat sou wees om die inboorlinge meer ontsag in te boesem, en veilig deur te kom. Pretorius is deurgedring, dertig skofte in oostelike rigting, tot bij 'n Magwamba-stamhoof met die naam van Sagana, tussen die Limpopo en die Olifantsrivier woonagtig, waar hul meegedeel werd hoe van Rensburg s'n mense „almaal vermoor is, op

[1]) Met kwalik verhole leedvermaak merk ook Trigardt later teen Pretorius op, „dat 't goed is wat die mense weggegee 't, of verruil het vir iets gerings"! — Dagbk. 29 en 30 Mei, 1837.

oue Hans van Rensburg na, die uit sou wees met 'n perd." [1]) Sagana het voorgegee, dat die moord gepleeg was deur 'n ánder stam; maar Pretorius is van hom af weg met die afskuwelike gedagte, dat hij in Sagana s'n strooihuis die gehuil verneem het van blanke kinders, en ook nog ander aanwijsinge aangetref het, wat hom laat denk, dat die moord dáar in die omgewing gepleeg werd.

Na Pretorius s'n terugker in Soutpansberg, Februarie d.a.v., praat ook Trigardt nog van die van Rensburgers als die "voorste" mense, waaruit dus blijk, dat hulle, die twee togte nieteenstaande, nog nie die oortuiging erlang had, dat die trek heelmaal verongeluk was nie. [2]) In oorleg met die bevriende Bawenda, werd toen kaffers uitgestuur, om nadere inligting in te win; en in Maart is hulle teruggekeer in Soutpansberg met 'n berig, wat die ontsettende waarheid eindelik duidelik maak. Sagana laat hulle namelik weet, dat die moord gepleeg werd deur Blootfkaffers (Soeloes), en, dat die waens met die goed van die mense daarop toen nog daar staan, nie vér van sijn stad af. Die Soeloes sou die trek in die nag aangeval het, en, nadat van Rensburg en sijn mense die aanvalle weerstaan had tot die volgende ogtend, is hulle ammunisie opgeraak, en werd hul deur die vierde aanval oorweldig. 'n Indoena van Sagana, wat hij meegestuur had om die berig oor te breng, gee voor, dat hij bevrees is om Trigardt te sien, en laasgenoemde vat dáaruit, soals

---

[1]) Vgl. brief van Pretorius aan Trigardt, 2e Dagbk., 25 Januarie, 1837, bl. 30.

[2]) Vgl. Dagbk. 28 Febr. 1837.

later blijk heelmaal tereg, die argwaan op, dat die Magwamba ook nie onskuldig was aan die daad nie. 'n Latere verhoor van die afgevaardigde breng egter nie veel meer aan die lig nie, behalwe dat Sagana van Rensburg sou gewaarskuw het, om op sijn hoede te wees, wijl hul 'n kommando Blootkaffers in die omgewing gesien had. Aan die Limpopo sou hul seekoeie geskiet 't, en werd hul andermaal gewaarskuw, om daar te blij en nie verder te trek nie; maar van Rensburg het die wild aan die Magwambas gegee, en is verder gegaan. Dié nag het die Magwambas skote gehoor, tot teen die dag, toen hul kruit opgeraak het. Daar was niemand uitgekom nie, en die waens sou toen ook nog netso onaangeroer daar staan. Naar alle waarskijnlikheid was hierdie laaste meedeling bedoel als 'n strik vir Trigardt, want hoewel na die tijd kaffers uitgestuur werd om die geweers van die mense te haal, is hulle nooit tereg gekom nie, en hij besluit dan ook wijselik om sig nie daaraan te waag nie.

Die plek waar, volgens die Magwamba, die waens van van Rensburg s'n trek staan, was maar ses dae tevoet oos van Soutpansberg, en die 30e. Mei is vijf van die Bawenda met drie Magwambas (Knopneuse) bij Trigardt terug, sonder nogtans 'n énkele geweer mee te breng. Daarenteen had hul als bewijs van die moord meegebreng dieselfde spieël wat Trigardt reeds onder hulle gesien had, 'n lijfgespe, 'n verslete vuurslag en die vérkijker van van Rensburg. Trigardt skijn tans vir meer als diplomatieke doeleindes aan te neem, dat die naturelle hom met allerlei "blauwe blommetjes" voorkom, en hij weier

om genoemde voorwerpe te aanvaarde als bewijs van die moord, wat trouwens Pretorius en die ander vroeër reeds gedaan had. Aan die Knopneuse verklaar hij, "dat dit goed is wat die mense weggegee of verruil het vir iets gerings," en om krag bij te set aan sijn opvatting, gee hij hulle die voorwerpe terug. [1])

In Augustus 1837 kom Gabriël Buys uit Lourenço Marques terug, en bevestig uit berigte wat hij van die Magwambas ingewin het, die moord op van Rensburg s'n trek, wat nie plaasgevind 't dan nadat talrijke van die aanvallers in die sand gebijt had. [2]) In Lourenço Marques verneem hij egter, hoe Sagana medepligtig was aan die daad. Uit 'n latere aanmerking van Trigardt blijk, dat hij heelmaal onder die indruk verkeer, dat Sagana s'n Knopneuse mede skuldig is aan die moord. [3]).

Twaalf jaar na die gebeurtenis, namelik in Mei 1848, is uit Ohrigstad 'n ekspedisie te perd, met die doel om 'n trekpad te soek naar Jambana (Inhambane), bestaande uit David Joubert, S. W. Burger, David Joubert Jr. en Doors Buys. Drie uur te perd wes van die Limpopo is hul in aanraking gekom met 'n Abagaza (Soeloe) kaptein, Oemzamaan, wat verklaar dat sijn vader aanvoerder was van die Soeloeimpie wat die trek uitgemoor het. Van Rensburg was eers bij 'n Magwamba-hoofman, Malitel, aangekom; en nadat hij daar enige dae versuim had aan die Lim-

---

[1]) Vgl. Dagboek 29 en 30 Mei, 1837. Deur genoemde gedragslijn sou die inboorlinge tewens onder die indruk gebreng word, dat daar geen verdenking teen hulle bestaat nie.

[2]) Vgl. Dagbk. 6 Aug. 1837.

[3]) Vgl. Dagbk. 3 Sept. 1837.

popo, werd hij onverwags deur die Soeloes aangeval. Die teëstand was egter van dié aard, dat die Soeloes uiteindelik genoodsaak werd om 'n lis te gebruik, waardeur die verdedigers van die laer van mekaar afgeskei werd. Die waens het namelik uitmekaar gestaan, net soos gewoonlik uitgespan word, en nie in 'n laer nie; en, nadat hul verskeie vergeefse aanvalle daarop beproef had, het hul die mense hul beeste bijmekaar gekeer en tussen die waens ingedrijf, dáaragter het die Soeloes ingesluip, en op dié wijse die mense klompiesgewijs geisoleer en afgemaak. Ongeveer dertig Soeloes het daar die lewe gelaat, en die aanvoerder het jarelang 'n wond aan sijn been gedraag. Die lijke werd op die waens gewerp, en alles aan brand gesteek. Tijdens die besoek van die ekspedisie het daar nog van die wa-bande op die plek gelê, wat nie so geredelik versmee kon worde deur die inboorlinge. Twee geweers werd aan hulle uitgelewer; op die kolf van die een was die naam J. H. J. van Rensburg met ivoor ingeleg, en op dié van die ander die naam N. Prinsloo. Die geweers werd na hul terugkeer te Ohrigstad aan die Regering oorhandig, en ingevolge Uitvoerende Raadsbesluit naderhand teruggegee aan verwante. Die kommissie het die indruk behou, dat niemand dit met die lewe daar af gebreng het nie. [1])

Soos ewenwel lig te begrijpe is, het die geheimsinnigheid waarin die lot van die ongelukkige trek gehul was, lange tijd die belangstelling gaande gehou; vooral die meedeling van Pretorius, dat hij kin-

---

[1]) Verkl. Schalk Willem Burger Sr., van Driekop, Dalmanutha. Vgl. verkl. L. C. de Klerk, *Volkstem*.

ders hoor huil het in Sagana s'n strooihuise, wat die „agterste mense” mondeling bereik het deur die oorlewende van Trigardt s'n trek, het aanleiding gegee tot die vermoede, dat enkele die slagting oorleef het. In die vijftiger jare is ander mense op die plek gewees, en van hulle is die verklaring, dat die moord plaasgevind 't in die onmiddelike nabijheid van 'n reuse kremetart-boom (boabab) tussen die twee strome, digbij die Limpopo, en hoe inboorlinge hul toen nog bij die boom 'n sloot gewijs het, wat gedurende die verskriklike nag gegraaf werd deur sommige van die mense. [1])

In Sept. 1867, dus dertig jaar na die moord, werd van Regerings-weë bekendgemaak 'n brief van die landdros van Lijdenburg, d.d. 21 Aug., waarin 'n oproep om hulp vir die opvoeding van 'n „witmens wat, volgens opgawe van die kaffers sedert sijn tweede jaar, eers onder die Knopneuse en later onder die Kaalkaffers tereggekom het. Sijn kaffernaam was Sjaka, en volgens kaffer-verklarings moes hij een van die oorlewende wees van die van Rensburg trek. 'n Oorlamse meid was met hom uitgevlug.” Oemswaas, die Swazie-kaptein, had altoos vir hom laat sorg; hij had toen 'n vrouw en twee kinders; hij sowel als hulle „lijk in hul doen en late geheel op Kaalkaffers, maar hul uiterlik is dié van witmense: blonde haar en lig-grijse oë”. Hulle werd oorhandig aan 'n duitse sendeling, eerw. Nachtigal. [2]) Aan die vermoede eg-

---

[1]) Verkl. Christoffel Gerhardus Snijman, van Rietvlei, Krugersdorp.

[2]) *Staatscourant*, 4 Sept. 1867, nr. 215, bl. i.

ter, dat hul nakomelinge kon wees van blanke, werd 'n einde gemaak deur die ondersoek en verklaring van landdros W. H. Neethling: „hulle is geen europeane of kaukassiërs nie, maar albino's van negerras. 'n Derde kind werd te Lijdenburg gebore. Die man was op leeftijd, maar die vrouw skat ik tussen die 27 en 28 jaar. Toen die gerug versprei werd van die teruggevonde blanke, het ik mij gehaas om hul self te sien, en bevind dat hul albino's was, — seer blank, maar van neger-tiepe, met die onontwikkelde neusbeen en kroes hare. Hulle is van Kosie-baai afkomstig, en werd weer daarheen teruggestuur. Hulle werd van staatsweë gehaal, op gerugte." [1])

Dit het ewenwel nog geen einde gemaak aan die hoop en vrees van nabestaande e.a. In 1898 werd uit Humpata 'n verklaring rugbaar, hoe ergens in midde-Afrika 'n klompie mense aangetref werd deur Boere jagers uit Angola, wat afstammelinge moes wees van mense, wat die moord in 1836, ontloop het. [2]) En selfs onlangs nog werd aan die oue gerug uit Angola nuwe lewe ingeblaas deur 'n meedeling, dat in die binnelande van Afrika enige duisende Afrika-

---

[1]) Pres. F. W. Reitz, *Volkstem*, 16 Sept. 1910.

[2]) Die *Voortrekker*, Krugersdorp, (destijds onder redaksie van genl. Ben Viljoen, van wie 'n verwant, Petrus Viljoen, tot die trek behoort 't; en oorgeneem deur die *Express*, (Bloemfontein) :—Door vk. Visser is uit Humpata bericht ontvangen, dat enige boeren van Mossamedes de van Rensburg-trekkers gevonden hebben. Deze boeren gingen enige honderde mijlen vér van Humpata het land bezien, en tot hun verbazing kwamen zij op blanken uit. Het gevolg van hun onbeschaafde omgeving is, dat de trekkers bijkans geen taal meer hebben dan 'n verbastering van Afrikaans met Kaffers, dat zij spreken. Ook gaan zij gekleed in wildsvellen; huisraad, enz. zijn bijkans niet bij hen te vinden, en zij pikken hunne landen om met door hen gemaakte pikken."

ners rondswerf, wat op die osse-waens gebore en groot-geword het, en so langsamerhand 'n taal praat wat verband hou tussen Hollands, Portugees en Engels. [1])

Met die oog egter op die inligtinge van Trigardt, wat hier tans openbaar gemaak word, en die bevestigende verklaringe van Burger, Carl Trigardt en Snijman, kan daar geen redelike twijfel meer bestaan, dat die ongelukkige trek begin Julie 1836, digbij die samevloeiing van die Limpopo en Olifantsriviere, tot die laaste-éen om die lewe gebreng werd deur 'n Soeloe-impie van Manoekosie, met behulp van die Magwambas.

Dat daar intussen in midde-Afrika, in die Kongo-gebied en die noordelike gedeelte van Barotseland (die teenwoordige N.W. Rhodesië), 'n aansienlike, seer verspreide aantal blanke nomade woon, van wie die voor-ouers uit Hollands-sprekende Suidafrikaners stam, skijn bowe twijfel verhewe te wees. Maar dié mense is als individue of in heel kleine groepies ongemerk uit die suide opgetrek, en nie vóor die late veertiger jare nie. [2])

## *12. LOUIS TRIGARDT.*
### (*Transvaal*).

Trigardt s'n trek het aanvankelik bestaan enkel uit dié van homself en sijn kinders, met hul onderwijser, Daniel Pfeffer en misskien een of meer van

---

[1]) *Die Brandwag*, 1 Jan. 1916.

[2]) Aan die uitgewer is tenminste geen sentraal-Afrika reisiger vóór 1870 bekend wat gewag maak van die aanwesigheid van blanke nie.

die bijwoners, soos Albach. Die van Aardts, de Langes, van der Merwe en van Dijk, wat hul 'n tijdlang oor die koloniale grens in sijn nabijheid opgehou het, is naar alle waarskijnlikheid met die uitbreke van die kaffer-oorlog weer binnen die kolonie teruggekeer. [1]) Aan Grootrivier egter is Trigardt s'n trek versterk met Nicolaas Prinsloo, — wat sig later weer vervoeg het bij die van Rensburgers, — Jan Pretorius, Hendrik Botha en Gert Scheepers, [2]) en nog later, misskien aan Vaalrivier eers, het Hans Strijdom, wat eigelik behoort het tot van Rensburg s'n trek, sig ook bij hom vervoeg.

Vir die orige is die samestelling van die trek eienaardig, selfs sonderling te noeme. Ofskoon die auteur met uitsondering van Pretorius, van ál sijn mannelike reisgenote als „oud" gewaag, soms ook wel in skerts, waar hij Albach b.v. aandui als 'n „oud en afgeleefde man", was inderdaad alleen die oue onderwijser, Daniel Pfeffer, 'n bejaarde man, wat in sijn 78e. jaar in Lourenço Marques oorlede is. Botha b.v., was nog maar 39 jaar oud toen hij dood is in Delagoabaai. [3]) Naas Carolus was hij eigelik die wamaker van die trek, van wie mens origens geen ander indruk behou als dat hij, in vergelijking met die ander — wat intussen geen van alle eigelik als

---

[1]) Cory, dl. ii, bl. 462. D.d. Sept. 1835 werd daartoe van regerings-weë 'n oproep gedaan; maar in Nov. 1834 werd al uit naam van 'n aantal "Dutch farmers" uit dieselfde omgewing, nml. die Butterworth sending stasie, deur 'n sendeling verneem of hulle wel ongestraf binnen die grense mog terugkeer, terwijl hulle onder die indruk was dat niks minder als deportasie hulle wag.

[2]) Verkl. C. Trigardt, *ibid.*

[3]) Vgl. egter aantk. op bl. 365.

skuts uitgeblink het nie, — maar 'n swakke, of ongelukkige wildskut moes gewees 't met wie Trigardt onophoudelik die draak steek. Jan Pretorius was ook nog 'n betreklik jonge man, maar van meer gesete hoedanigheid als enige van die ander, iemand buitendien van korselige aard, wat in die twee jaar van Trigardt s'n aantékeninge drie-maal dreig om „sijn eie koers" in te slaan. Gert Scheepers is oorlede op die tog agter van Rensburg aan. Strijdom is 'n ongeletterde van die bijwoner-tiepe, van wie die vrouw in Soutpansberg oorlede is.

En eindelik was daar Izaak Albach, wat die „uitlander" element verskaf het, iemand waarskijnlik van die frans-duitse grens, wat egter in Napoleon s'n leërs gedien het en homself voorgedaan als Fransman. Met sijn basterd-familie het hij 'n faktor in die trek gebreng wat onophoudelik aanleiding gee tot onderlinge onaangenaamheid, nieteenstaande sijn meid en hul vier kinders hul als gevolg van 'n stilswijgende ooreenkoms, heelmaal eenkant hou. Hulle veroorsaak krakele nie alleen onder die blanke nie, maar word ook verantwoordelik gehou daarvoor, dat Albach sijn Boesmans hardhandig behandel. Wanneer 't nodig is om hulle bepaaldelik aan te dui, dan doet Trichardt dit als „Albach s'n basters", en in sijn opgaaf aan die Portugése, word hul afgeskei van die Kristene, en onderaan die „vier basterd kinders van Albach" genoem, terwijl die vader self dit weleens oor sijn „volk" het, wanneer hij hulle bedoel. Ofskoon daar derhalwe selfs onder die beswaarlike omstandighede van die trek, waarop mense teen wil en dank in mekaar s'n geselskap gewerp word, 'n soort

van maatskaplike ostrasisme gehandhaaf werd, en daardeur die weldadige afkeuring tekenne gegee word, wat gesonde witmense altijd vir so'n onnatuurlike vermaagskapping moet voel, het dit nogtans nie belet dat hul aanwesigheid en status meermale oorsaak is van minder stigtelike tonéle. Vir Trigardt, wat nogal van 'n grappie gehou het, moes Albach sowat die rol van hofnar vervul, en sijn eienaardige spreekwijse word herhaaldelik in die Dagboek nageboots.

Die merkwaardigste figuur onder die ouere vrouwe van die trek, is die weduwe Antje Scheepers, wat na die dood van haar man te sorge het vir 'n negetal kinders, en vir haar wa en vee, sonder die beskikking te hê oor enige skepsels. Die manne bewaar deurgaans 'n weldadige ridderlikheid jeens haar; maar 't blijk ook hoe sij vir die orige self heelmaal goed instaat is om die tug te handhaaf nie alleen nie, maar ook ander nog te help en haar kinders op skool te hou. Sij was 't wat die Pretorius-trek in die Laeveld van 'n wisse ramp gered 't, toen sij heimelik 'n Boesman meidje met 'n brief aan Trigardt stuur, om hulp te vraag. [1]) En toen later op Drakensberg die manne van die trek reeds daaraan wanhoop om 'n weg te vinde, en beraadslaag oor die molikheid om hul waens maar in die steek te laat, was 't weer sij wat, te same met enige ander vrouwe, — Breggie Pretorius met Martha en Cornelia Trigardt, — 'n begaanbare pad ontdek het. Sij is een van die weinige volwassene gewees wat die dodelike moeras-

---

[1]) Vgl. Eerste Dagbk. 13 Des., en verkl. C. Trigardt.

koors van Delagoabaai getrotseer het en in Natal teruggekeer is.

Daniel Pfeffer s'n pupille het bestaan uit 21 kinders onder die 16 jaar, maar sijn lesse werd af en toe ook bijgewoon deur meer bejaarde, soos Breggie Pretorius, Jan s'n wederhelf, wat self twee kinders in die skool had, Hendriena Botha, e.a.

Bowe die skoolgaande leeftijd was daar 'n element van jongere mense, soos Piet Trigardt, Cornelis Scheepers, Willem Strijdom, Hendriena Botha, Hannie Scheepers, Saartje Strijdom e.a.

Danster, Adonis, Rhenosterarm, Gert (Boesman), Katos, Keiser, Windvool, April, Poemlana en Ou-Jong is die name van vee-wagters en ander bediendes.

Die 31e. Julie 1836 téken Trigardt in sijn Eerste Dagboek met potlood aan:

„Van Matebies kraal getrokken, 5½ uur terug, tot een valei."

Dit is die eerste notisie wat in die Dagboek oorgeblij het; dáarmee vang die gereelde aantékeninge aan, wat amper twee jaar lang volgehou werd. Hij was hier op sijn terugweg van die Limpopo af, waar hij ternouwernood aan dieselfde lot als die van Rensburgers ontkom het, naar sijn eie trek aan Dorenrivier, en dus ergens in die Groot Spelonke. Vermoedelik had hij die Magwamba-gidse hier nog bij hom, en was die terugtog 'n beweging om hulle kwijt te raak vóordat hij in die onmiddelike nabijheid sou kon van stamme wat weet wáar sijn trek staat. Hij is suidwaarts tot weer aan Olifantsrivier, en die

16e. Augustus d.a.v. was hij weer bij sijn trek terug.

Tegelijk met Trigardt s'n vertrek naar die Ooste, was Potgieter met Charl Cilliers e.a. van sijn geselskap wes van Sandrivierpoort òm Soutpansberg gegaan, met hul twee perdewaens, en deur die Limpopo, tot ongeveer 80 mijl noord daarvandaan, nie vér van die Zimbabwe-bouwvalle af nie. Dáar het hul 'n Portugése handels-stasie aangetref, en kon Potgieter sig met die oog op 'n nedersetting aan Soutpansberg vergewis van die molikheid om 'n blijwende verbinding met die Ooskus daar te stel. [1]) Die dag na Trigardt s'n terugkeer, nml. die 17e. Augustus, is Potgieter en sijn mense suidwaarts terug, naar die trekke wat hul aan Sandrivier in die huidige Vrijstaat agtergelaat 't.

Die twee voormanne hul afspraak met mekaar was, dat Trigardt in Soutpansberg die koms van die ander trekke sou afwag, en inmiddels probeer om sekerheid te erlang aangaande die van Rensburgers, wat, soos hulle gemeen het, misskien reeds langs die Ooskus aangekom was. [2]) Hulle sou mekaar egter nie weer sien nie. Toen Potgieter aan Vaalrivier kom, werd hul daar verskrik deur Silkaats s'n eerste moorde onder die voorste mense van sijn trek. Daarop is gevolg die slag bij Vegkop en die eerste kommandes teen Silkaats in Januarie en November 1837. En toen Potgieter in die begin van 1838 weer daaraan kon denk om met Trigardt in verbinding te kom,

---

[1]) Vgl. Bronkhorst s'n verhaal, Bijlae iii *infra*. Potgieter het uiteindelik, na sijn ontruiming van Ohrigstad, ook uitvoering gegee aan die denkbeeld, in Schoemansdal 'n welvarende nedersetting gestig met handels-verbinding noordwaarts, en dáar is hij ook, in 1853, begrawe.

[2]) Verkl. J. J. C. Potgieter.

werd sijn hulp ingeroep om die Soeloe-moorde aan Blauwkrans en Boesmanrivier in Natal te help bestraf. Twee dae na die ongelukkige slag van Italenie, namelik op 13 April, toen Potgieter en Uijs hul mense, ontmoedig en uitgeput, terugkeer in Maritz s'n laers aan die Klein Toegela, begroet Trigardt die Portugése in Lourenço Marques.

Trigardt s'n trek-planne het gedurende meer dan 'n jaar-lang nouwe verband gehou met dié van die „agterste mense", in sover als daarmee verstaan word die trek van Potgieter, want met hom was Trigardt 't blijkbaar eens oor die wenselikheid van 'n nedersetting vér buitekant die engelse grense, en 'n handelsverbinding met die Ooskus. Lang na Potgieter s'n vertrek, namelik in Februarie 1837, toen Pretorius van sijn vrugtelose tog agter van Rensburg aan, weer bij hom terugkeer, spreek Trigardt nog van die „agterste" en „voorste" mense in 'n begeerte om in hul eie beweging die kontak met die ander nie te verloor nie. En eers nadat hij meer dan 'n jaarlang vergeefs in Soutpansberg gewag het op tijding van die een of anderkant, besluit hij eindelik om koers te vat naar Delagoabaai. Vóor Mei 1837, toen hom namelik deur 'n Magwamba-smous, Waai-Waai, die aanbod gedaan werd om handels-voorrade uit Delagoabaai te haal, het hij nog nie daaraan gedag om self soheentoe te trek nie. Hij had toen meer sekerheid erlang nopens die lot van die Rensburgers, en d.d. 11 Mei skrijf hij aan die Portugése : „Nu verstaan (wij) van de natie aan de grote Rivier, dat de mensen alle vermoord ben door een natie die men Blootkaffers noemt. En (daar ik) nu groot gevaar

ziet om bij Ued. te kunne komen, (en) daar (terwijl) wij groot gebrek lij aan klerasie goedere en ammunisie, om ons te verdedigen tegen zulke aanslagen, nu is ons verzoek," ens.

Die dag na Potgieter s'n vertrek verlaat Jan Pretorius, Hendrik Botha, Gert Scheepers en Izaak Albach hom met hul families, waens en vee; sodat Trigardt toen heelmaal alleen in Soutpansberg agterblijf, namelik Louis en Carolus Trigardt met Hans Strijdom en hulle families, en die oue Daniel Pfeffer. Dié verswakking van hul toestand het aan die Bawenda die geleentheid verskaf waarop hul misskien langal gewag het, en kort nadat die ander weg was val Rammabooija hul kleine laar gedurende die nag aan. Deur hul eie kaffers van die molikheid daarvan ingelig, was die paar manne ewenwel instaat om die aanval met aansienlike verliese af te slaan, en werd 't hulle eers naderhand duidelik hoe daar onder hulle aanvallers twee Soeloes van Manoekosie hul bevind het, sodat naar alle waarskijnlikheid die Bawenda deur die Abagaza daartoe aangehits was. [1])

Enkele dae na die aanval verlaat Trigardt die omgéwing van Rammabooija aan Dorenrivier, waar hul tothiertoe gestaan het, en trek in westelike rigting naar die vlakte, om te gaan staan aan die dusgenoemde Brakspruit, in die omgéwing van die teenwoordige spoorweg-stasie. En hier het Trigardt hom ingerig op 'n lange verblijf, blijkbaar om te wag op die koms van Potgieter. In Desember d.a.v. egter,

---

[1]) Verkl. C. Trigardt, *ibid, op cit bl.* lxvii.

vat Rasethau, 'n broer van Rammabooija, wat blijkbaar steeds die vrind geblij het van die blanke, die plan op, om sijn broer onskadelik te maak; en mens is weinig verwonder om die blanke met die Buyse te sien deelneem aan 'n maatreël wat hulle sou bevrij van 'n voortdurende bedreiging, soos Trigardt dit getrouw uiteenset. [1]) „Die gevegt (wat plaasgevind 't onder aan Dorenrivier) geeft groot gerugt maar weinig wol. Inplaats dat, zoals ik dag, van weerzijden geen man zoude overblijven, — wat mij niet schelen kon, — was er twee gesneuveld." Rammabooija was egter opgeruim, en daarna kon die blanke hul aan meer vreedsame werksaamhede wij.

Hul had geen tente nie, en daarom moes daar, ook met die oog op die naderende somer-maande, tijdelike hartbeeshuisies opgerig word. 'n Eerste en tijdeliker gedaante van beskutting was die skerm, wat aangebreng word op 'n plek waar hul slegs enige dae staan, en bedoel was om wind en reën af te keer van die vuurmaakplek of slaapplek. Meestal word 't halfmaansgewijse vervaardig met enige stake in die grond, waarteen gras aangedek word. 'n Meer blijwende vorm was die hartebeeshuis, soos die Trigardts aan Caledonsrivier, die Brakspruit, die Rietvlei en later ook weer langs Dorenrivier neergeset 't. Die huis werd eers op 'n daartoe uitgekose plek „afgetéken", d.i. die grondplan neergeleg, die hoek- en ander gate vir die pale afgesteek in die vorm van 'n langwerpige vierkant. Als die pale ingeplant is, kom daar 'n hoekdak-timmerasie op, terwijl die géwels soms s.g.

---

[1]) Eerste Dagb. 19 Desember 1836.

„wolwe-endte" krij, d.i. van die hoeke af skuins teen die nok uitloop, en deel uitmaak van die dak; meestal word 't egter soos die gewone géwel, regop onder die dak gedek. Die openinge tussen die pale word met latte opgevul, soms ook met klei of riet, soos in hierdie geval, waar hul nabij 'n grote rietvlei staan, en vervolgens met klei dig gepleister. 'n Derde vorm van woningbouw tijdens die trek was die rondawel, waarvan later een opgerig werd langs Dorenrivier. Dit is die bekende sirkel-vormige huis met ronde dak. Hier sowel als langs die Rietvlei later, en ook aan Dorenrivier, werd dadelik 'n afsonderlike „skoolhuis" opgerig vir die oue Pfeffer s'n troepie; en 'n smidswinkel neergeset, waarin onophoudelik „gekalevater" werd aan een of ander, maar meestal aan die wielbande en wa-wiele.

Terwijl hul aan die Brakspruit staan, werd lang en ijweriglik gewerk aan die uithale van 'n watervoor, uit die later also genoemde Dorpsrivier, met die oog op die aanleg van landerije, terwijl hul ook op die berg, aan die noorde-kant van die vlei, gesaai en geplant het.

Begin Oktober werd alhier die Trigardt-gesin vermeerder met tweeling-seuns, wat egter kort daarop oorlede is; en twee gedroste, — of soos die auteur die eienaardig sê — geskappeerde meide, Doortje en Feitje, werd van die leeuw verskeur.

Pretorius en die ander is in oostelike rigting die Klein Spelonke af, en dáarvandaan nog dertig skofte vérder, wat ook húlle ergens in die nabijheid van die Limpopo moes gebreng 't, als hul dié rivier namelik

nie oorgegaan het nie. Die jaargetij was egter ongunstig, en, vóordat hul sig nog eigelik kon oortuig van die lot van die „voorste mense", oorval die koors hulle en die tsetse-vlieë rig sware verwoestinge aan onder hulle trekdiere, sodat hul naderhand nouweliks nog verder kon. „Die manne was te beskaam om hul nood kenbaar te maak en Trigardt om hulp te vraag, dewijl hij hul ernstig gewaarskuw had om nie te trek nie," verklaar Carolus Trigardt; en toen 't blijk dat hul naderhand nie meer voor of agter uit kon vorder nie, stuur die vrouw van Gert Scheepers heimelik haar Boesmanmeidje met 'n brief terug aan Trigardt, om hul beklagenswaardige toestand aan hom bekend te maak, en om hulp te vraag. Ondertussen moet hul, nog vóor die afsending van die meid, tot die besluit gekom 't, dat 't nie sou gaan om vérder te trek nie, en was hul weer langsaam aan terugsukkele naar Soutpansberg. Toen die tijding Trigardt bereik, het hij hul enige kaffers van die Bawenda toegestuur om hul te help, en later ook 'n paar spanne verse osse. [1])

Die 1e. Maart 1837 was hul weer herénig, met uitsondering van Gert Scheepers, die met hul terugkére, in die Laeveld aan die koors dood is. Hul trek toen gesamelik naar 'n lap dorens aan die Rietvlei geleë, ongeveer 'n kwartier onderkant die Brakspruit, waar die Trigardts tothiertoe gestaan het. Dit is derhalwe 'n punt aan die teenwoordige Dorpsrivier, kort onderkant die huidige Louistrichardt, naar alle

---

[1]) Vgl. 13 Jan., Eerste Dagb., en 25 Jan. 1837 eerste aantk. in tweede Dagboek. Die kaffers was toen alweer terug met die aangeh. brief van Pretorius en 'n versoek om osse.

waarskijnlikheid egter tussen die Berg en die rivier, omdat hul later, toen hul naar Dorenrivier verset, oor die rivier moes gaan. [1]) Ook hier werd weer nuwe hartbeeshuisies gebouw, en 'n skoollokaal opgerig, terwijl blijkbaar almaal nog 'n afwagtende houding bewaar.

Onderwijl krij Trigardt geleentheid met teruggaande Magwambas naar Lourenço Marques; en hij skrijf, d.d. 7 Maart, 'n brief aan die Portugése, blijkbaar enkel met die oog op handels-betrekkinge, aangesien hul toen reeds groot gebrek lij aan allerlei klerasie-goed. Die 10e. April werd 'n tweede dergelijke brief afgestuur, misskien vir die geval, dat die eerste nie bestel werd nie; en die 11de. Mei, toen daar meer van die Magwamba-smouse uit Delagoabaai bij hulle uitgekom was, en één van hulle sig bereid verklaar om die pad naar Delagoabaai te wijs, bied Gabriël Buys aan om te gaan, en werd Trigardt s'n derde brief, — van dieselfde inhoud als die beie eerste, — afgestuur. Dit was die eerste winter wat hul hier deurbreng, en die gewoonte van die Magwambas was om gedurende dié jaargetij van die kus af oor die Laëveld hierheen te trek met hul ruilware, sodat die agtereenvolgende briewe van Trigardt geen verwondering hoef te wek nie.

Hier, aan die Rietvlei, is die 12e. Maart een van die kinders van die weduwee Scheepers, wat in die Laeveld die koors gekrij het, daaraan dood, en die 21e. April ook die egtgenote van Hans Strijdom. Met die intreë van die winter het hul vee beginne

---

[1]) Vgl. Tweede Dagbk., 31 Mei 1837.

lij, en moes hul uitsien naar geskikter weiveld. D.d. 31 Mei sien mens hulle dan ook wegtrek van die Rietvlei af, die rivier deur, naar die vlakte toe; en begin Junie gaan hul weer ergens aan Dorenrivier staan, bij 'n fontein, ongeveer waar teenwoordig die wa-pad deurgaat. Ook hier word opnuw huisies gebouw, en 'n groter skoolvertrek vir oue Daniel s'n leerlinge neergeset, sodat dié kinders wat aan die Rietvlei weëns gebrek aan plaasruimte, nie kon skoolgaan nie, ook opgeneem word. Niemand denk nog aan wegtrekke nie.

Hoewel hul moeite het met die vee, gaan hier enige maande rustig verbij aan Dorenrivier. Terwijl die laartje onder aan die rivier blijf staan, verleg hul die vee boontoe, waar die grillige kronkelinge van Dorenrivier en die diepe holtes uitstekende weiveld verskaf. Bij die laer word onophoudelik in die smidswinkel gewerk, vooral aan die korte, of ook wel rekke van wa-bande, die make van nawe en speke of gereedskap, en 't blijk dat hulle instaat is, hoe gebrekkig ook die werktuie, om 'n wa-wiel „van die grond af" klaar te maak. Daar word gelooi en rieme gebrei, en die vrouwe brand eers as om loog te kook, en maak dan seep met die vet wat hul vee of die jag verskaf.

Eindelik, aanvang Augustus 1837, is Gabriël Buys, na 'n afwesigheid van drie maande, bij Trigardt terug, en hij breng met sig mee twee Portugése soldate, wat die kommandant van die fort gestuur het „om met ons te komen". Hul kon Trigardt s'n hollandse brief daar nie lees nie, en moes deur Gabriël verstaan het, dat hij van plan was om sóheen-

toe te trek. Trigardt antwoord daarop ook, — en dit is die eerste aanwijsing van 'n plan van dié aard, — „dat het mijn méning is", om namelik naar die „fort" toe te trek. Aan een van die soldate seg hij, „als hij veiligheid zag voor mijn, ik alsdan trekken zal." Die volgende dag egter, nadat hij ook die ander mense van sijn trek geraadpleeg had, voel hij bedenkinge teen die trek; en hij laat aan die soldate beduie dat, aangesien die veld voor afgebrand is, hij nie dadelik kon trek nie, en dat 't dus vir hulle te lang sou duur om daarop te wag. Hij was voornemens om eers alleen naar Delagoabaai te gaan, „om te zien hoe de veld is, en hoe na ik met mijn vee bij de stad blijven ken." Hoe ánders was die verloop van sijn trek-geskiedenis geword, als hij uitvoering gegee had aan hierdie plan! Ondanks sijn uiterlike onbekommerdheid egter, kon die tijding van die voorste trek s'n lot nie nalaat om 'n seer diepe indruk op hùlle almaal te maak. In dié rigting wag hul derhalwe die Blootkaffer gevaar; en onmiddelik suid van hulle lê Silkaats s'n skrale. Van Potgieter hoor hul geen taal of tijding nie. En selfs waar hulle was had die inboorlinge, op aanstoke van die oostelike Soeloes, hulle ook reeds bedreig. Vir 'n oorrompeling skijn hij nooit gevrees te hê nie, maar hulle ammunisie-voorraad was verminder tot iets meer dan 'n volle vaatje kruit, en lood was só skaars, dat hul tin en koper smelt om koeëls te giet. Bij 'n belegering sou die sewe „weerbare manne" dit dus ewemin kon volhou als die manne van die voorste trek dit kon doen. Van die afstand naar die ooskus had hij slegs 'n vage denkbeeld. Op 1 Mei tevore teken hij in sijn Dagboek in

Soutpansberg aan: „de wolke kwam aan de seekant op.” Hoever die see van hulle verwijder was, wis hij nie. Die land daartussen was 'n *terra incognita*, wat tothiertoe bereis werd enkel deur Magwamba-smouse, en ook húlle opgawe van die afstand is verskillend en misleidend.

Ondertussen was partij mense vóor Gabriël s'n terugkeer reeds opgetrek van die laerplek naar die boonste leplek van die vee, en 'n paar dae later verset Trigardt die hele trek sóheentoe, terwijl op die 18e. hij en Pretorius, sonder nadere aanduiding van hul plan, rij om „pad te soek na die poort van Sekwatie (Strijdpoort) daar wij afgekomen ben.” En op dié verkenning téken Trigardt, weer sonder nadere motivéring aan, „nam wij ons voor om te trekken.” Dit is dan ook naar alle waarskijnlikheid hul besluit gewees hierdie, om sonder verdere voorafgaande verkenning, hul hele trek naar die baai te voer, en te reken op die terrein-kennis van die soldate om 'n pad te vinde. Bij die laer teruggekeer, neem hul die soldate nogeens in verhoor, en verneem hulle hoe „ses dae anderkant Dingaan” blanke woon, waarvan hulle „bemerk dat het Afrikaners moet wezen.” Dit is waarskijnlik beslissend. 'n Jaar wag Trigardt toen al op tijding van Potgieter, en die konklusie waartoe hul sal gekom het was ongetwijfeld, dat Potgieter Natal-toe getrek het.

Aanvankelik is 't hul bedoeling om reg oos, bij Masjaoe (Massouw) langs af te trek, maar nadat hul die kaffers uitgehoor het, besluit Trigardt dat hul diékant weer in die vlieë sou kom, net soos Pretorius tevore, en hul sou derhalwe bij Sekwatie omgaan. Hij

roep sijn volk bijmekaar, en deel hulle sijn planne mee, „en zij beloof mijn te volgen wàar ik gaan wil" Nouweliks 'n maand later sou hij ewenwel „zonder 'n swarte haar" wees!

D.d. 23 Augustus verlaat hul die oue staanplek, en stuur hul koers amper heelmaal wes, om later op te trek langs Sandrivier, wat hul die 26e. op die teenwoordige Bonne Esperance 480, bereik. Hier moes gedurende 'n dag of ses halt gehou word terwijl een van die waens s'n voorwiele gemaak werd; en hier werd tewens, op die 29e. Augustus, die jongste kindje van Trigardt begrawe, wat toen maar 28 dae oud was.

Hul trek vervolgens al langs Sandrivier op tot waar hul, ongeveer op die teenwoordige Palmietkuil benoorde Pietersburg, weer in hul ou wa-spoor van die vorige jaar kom, en slaan hiervandaan links af, tot binnen maklike bereik van Drakensberg, wat die auteur naar die rivier Baloelasberg noem. Hul ondersoek verskeie poorte, en trek vervolgens amper ongemerk deur Sjueniespoort, en verder tot aan Olifantsrivier, wat hul op die 2e Oktober bereik. In die omgéwing van die berg val voor en na hul vee in vanggate, en hul attrapeer kaffers wat 't in die gate doodsteek, wat aanleiding gee tot 'n agtervolging, en die terugname van enkele stukke. Aan 'n uiteensetting hiervan word bladsije van die Dagboek gewij, nie om die betékenis van die gebeurtenis nie, maar die waarde wat hul aan hul vee heg, en die beduidenis van 'n bestraffing van enige vergrijp dáaraan.

Trigardt moet, nadat hul Drakensberg deur was,

gemeen het dat hul sonder veel ongemak langs Olifantsrivier sou kon aftrek, op dieselfde wijse als hul vroeër afgekom was van die Hoëveld, tot onder die berge in die Laëveld; en hoewel Sekwatie hom waarskuw, dat die berge ontoegankelik is vir sijn waens, vertrouw hij die kaffers nie, dewijl hul hom aanraai om terug te keer en bij Masjaoe om te rij, wat hom in die buurte moes breng van die stamme onder wie van Rensburg verval het. Hij trek derhalwe langs die rivier af, en was weldra in die grootste moeilikhede gewikkel. Nadat hul die eerste hindernisse oorwin had, gaat hij die rivier deur en draai regs, teen die uitlopers van Steenkampsberg op, tot aan die teenwoordige Steelpoort-rivier; verder langs dié stroom af, tot weer aan Olifantsrivier. Hiervandaan gaan hulle die rivier, weëns die ontsettende terrein-moelikhede, telkens deur en deur; en, nadat dit tot dertien maal toe geskied was, raak hul die 3e. November in die vlieë, en 't lijk of hul geen trek vórentoe meer sou kom nie, só vas lê die berge aanmekaar, waar die rivier deurloop. Hul trek dus 'n skof terug, en verken gedurende enige dae die pad vórentoe, maar die hindernisse skijn hul só onoorkomelik toe, dat hul reeds daaraan denk om die waens maar te laat staan en tevoet die reis verder voort te set, wat begrijpelikerwijse erg teen die sin was vooral van die vrouwe. Nadat hul die berg weer nouwkeurig opgeneem het, besluit Trigardt, dat hul 'n pad moes maak en die berg oortrek. Na die eerste dag s'n werk blijk dit egter so'n reuse-taak dat die manne amper daarvoor terugdeins, en weer beginne praat daaroor om die waens maar in die steek te laat, ter-

wijl die vee aan vrekke is en sware teëspoed hul in die aangesig staar.

„Ons vrouwe was onvergenoeg", téken Trigardt die 9e. November aan, „dat wij de werk staan liet, want zij was verblijd te horen dat wij een pad kon maken, dat wij de wagens niet hoef te laten staan." En hul gaan derhalwe weer aan die pad-make. Sware reens en voortdurende mistige weer bemoeilik die werk, maar na ongehoorde inspanning had hulle, — twee maande en agttien dae, nadat hul aangevang was met die pad, — ál hul waens en vee behoue aan die oostekant van Drakensberg, in die Laeveld. [1]) Die punt wat hul hier bereik aan Olifantsrivier is waar die latere Voortrekker-pad van Ohrigstad naar Schoemansdal die berg afgaat. Carl Trigardt het later van dié weergalose oortog vertel: „die moeilikhede wat daaraan verbonde was, is skier onbeskrijflik. Met 18 osse voor 'n wa, is 't ons geluk om eindelik bo op die berg te kom, maar hier het die moeilikhede eers beginne. Die gebergte is aan die seekant só steil en onbegaanbaar, dat dáar met wa en osse af te kom onmolik gelijk het. Op drie plekke langs die berg was 't te skuins om 'n wa oor te laat, en moes vir die wiele aan die bokant 'n voortje uitgegraaf word. Bij die afgane van 'n steilte werd die agterwiele uitgetrek en op 'n slee agter die wa vasgemaak, en die agter-as met houte teen afslijting beskerm. Die sterte van die agterosse werd aan die arms van die voor-as gebind,

---

[1]) Trigardt reken (25 Jan. 1838) twee maande en tien dae, maar dit is gereken van die „eerste hoogte" teen die berg, terwijl hul die 8e Nov. aangevang is met die pad en eers die 25e Jan. d.a.v. die laaste waens anderkant onder had.

en van die naas-agter osse aan die oogbout van die disselboom, wijl die osse anders gevaar loop om te val." [1])

In die Dagboek kijk mens vergeefs naar 'n klag oor al die verdriet en ellende. Die mense word soms kregelig en kortgebonde, en haal allerlei kleinlikhede teen mekaar uit, maar hul denk aan niks anders als die taak voor hulle. Is eenmaal almaal veilig onder die berg met goed en hawe, dan slaak die aanvoerder 'n sug van verligting: „het was voor ons de blijste dag dat wij gehad had in alle onze tegenspoed." [2]

Bo-op die berg het Pretorius gemeen, dat die afslepe van die waens te veel besware sou oplewer, en het sijne toen op 'n geskikte plek uitmekaar geneem, en stuk vir stuk die berg afgedraag!

Onder die berg het hulle van meetaan moeite met die inboorlinge, wat hul beeste steel, en snags herhaalde aanvalle doen op hul laertje. Om hierteen beter bestand te wees, trek hul die waens nou weer iedere aand in 'n kring, en staan die manne wag. Hul trek Olifantsrivier hier naar die noorde deur, en, nadat oorkant enige daelang gekalevater was aan waens en trekgoed, gaan hul die rivier langs die linkeroever af, tot ongeveer waar nou die Selatie-spoor oorgaat. Hier trek hul die rivier weer deur naar die suidekant; en, deur bevriende inboorlinge geholpe, trek hul gedurende Februarie en Maart-maand, — die ongesondste maande van die jaar, — dwars deur die Laeveld en oor die Rooirand of Lebombo-reeks.

---

[1]) Verkl. C. Trigardt, *ibid.*

[2]) 25 Jan. 1838.

Daarvandaan slaan hul regs weg, en bereik die Komate, waar hul 'n portugése offisier uit die fort tegemoet gestuur werd. Hul vee was na die weergalose tog, en deur die koue op Drakensberg erg verswak, en blijf streep-streep staan so vér als hul trek, sodat hul naderhand moes sukkel om met die waens oorweg te kom. Daarom word die ivoor en sware goed hiervandaan ook met 'n boot langs die rivier af gestuur, en met die waens langsaam aangesukkel.

Snel loop hiervandaan die tragedie van die Trigardt trek end toe. Twee waens laat hij agterblij, om later aan te haal; en om 3 uur in die agtermiddag van die 13e. April, na 'n trek dus van ag maande uit Soutpansberg, kom hul met sewe waens te Lourenço Marques aan, destijds slegs 'n aarde fortje op 'n sand-rug aan die strand, waar sedert die kaai aangeleg werd, en met hoogtij bijna geheel van die vasteland afgesnij en gedeeltelik omgéwe van 'n blijwende giftige moeras.

„Wij deed verscheide schoten met onze geweers", vertel Trigardt van die gebruikelike blije Afrikaner-saluut bij hul aankoms, „......maar wierd niet beantwoord." Hul was wel nog in Suidafrika, maar baje vérder als hul dag van die Afrikaners verwijder wat dié insetting in die lewe geroep had! Bitterder teleurstelling sou egter weldra volg. Die kommandant wat hul die twee soldate tegemoet gestuur had, was sinds enige tijd oorlede, en in sijn plek 'n ánder, kapitein Antonio Gamitto, 'n ondergeskikte in funksie, wat self nie baje te bevéle had nie. [1]) Die

---

[1]) Hierdie offisier was ewenwel 'n man van sekere suidafrikaanse be-

Portugése was blijkbaar onder die indruk, dat Trigardt dit op hul fort kon gemunt hê; en, toen hul dieselfde middag hul opwagting bij die kommandant maak, werd hul wel heel welwillend ontvang en begroet, maar...... hul geweers moes hul die laaste-een afgee. Die geweers, waarop hul só vas gereken het in al die swerf-jare van moeite en gevaar, moes in die fort opgeberg word. Vir 'n oomblik denk Trigardt daaraan, om dan maar liewer weer die wildernisse in te gaan; en Carl, 'n jonge man van 28, gaat aan huile. Later egter werd die aanvankelike teleurstelling deur veel liefdadigheid versag.

Vier dae na hul aankoms word Trigardt s'n vrouw, drie kinders en Daniel Pfeffer tegelijk siek aan die koors; en die 21e. April, 'n week na hul aankoms, is die goedige, stille ou Voortrekker-onderwijser oorlede. Die 25e. is Catrina, een van die dogters van Albach, dood. Die 29e het „ouwe Botha dit afgeleg." En die 1e. Mei snik die koene voorste Voortrekker dit uit, aan die sterf-bed van sijn trouwe trekgesellin.

Met 'n kreet van smart slaat hij dáar sijn Dagboek dig, om nooit weer na die tijd sijn hand op papier te set nie, als drie maande later, toen hij, alleen

---

tékenis. In 1825 het hij, op 19-jarige leeftijd, Lissabon verlaat, waar hij kadet was in 'n infanterie-regiment, en die daaropvolgende 17 jaar in die provinsie Mozambiek deurgebreng, waar hij verskillende ambtelike funksies beklee het. Gedurende 1831 en 1832 het hij, als onderbevelhebber, deelgeneem aan die ekspedisie in die Zambesie-gebied. In die voorjaar van 1841 was hij in die stad Mozambiek, vanwaar hij die volgende jaar naar Portugal teruggekeer is. Op die laaste dag van 1853 seil hij opnuw die Taag-mond uit, tans als majoor, Goewerneur van Tete, in die agterland van Killimane. — Vgl. *O Muata Cazembe,* van A. C. P. Gamitto, Lissabon, 1854.

temidde van die dood en verderf, sig sijn verjaardag herinner. En wat daar verder van die ontknoping van die Voortrekker-drama bekend is, dit moet oral vandaan, uit ánder bronne aangelas en gepas word.

Trigardt was egter nie die man daarnaar, om in Lourenço Marques werkeloos te blijf sit, terwijl sijn mense die een na die ander onder die aarde geleg werd; en toen hij wis hoe mede-Afrikaners hul te Port Natal neergelaat had, het hij heimelik 'n kafferbode langs die kus afgestuur met 'n brief, om dáarvandaan hulp oorsee te soek. [1]) Dié beroep op sijn eie mense sou nie vergeefs wees nie, maar daar moes nog 'n jaar van vreeslike verdriet vir hulle verbijgaan, eer die verlangde hulp sou opdaag. En vir hóm sou dit, helaas, te laat kom.

Kort na die dood van Trigardt s'n egtgenote is ook die vrouw van Carl oorlede met een van haar seuntjes. Hans Strijdom, Izaak Albach, Jan Pretorius en éen van sijn kinders is mekaar ras opgevolg in die graf, dáar onder die wije ou wilde vije-boom, bokant die fort, teen die bult, waar teenswoordig die stad gebouw is. Hulle is mekaar dáar met verpletterende snelheid opgevolg binnen die veertien dae, wat daar verloop is na die dood van Pfeffer.

Ongeveer die 8e. Mei 1838 werd Delagoabaai aangedaan deur 'n engelse skoener, die "Comet" met bestemming naar Algoa-baai. Hier was 'n skone geleentheid om weg te kom! Maar die kaptein wou Port Natal nie aandoen nie. 'n Engelse predikant

---

[1]) Vgl. verslag uit die *Berliner Missionsberichte*, bijlae ii, *infra*. Die geheimsinnigheid waarmee sijn boodskap moes gaan, het begrijpelikerwijse verband gehou met die argwaan van die Portugése.

aan boord, eerw. Frances Owen, het die volgende besonderhede bekend gemaak van die toestand van die Trigardts, nadat hij weer in Kaapland teruggekeer was :

„Te Delagoabaai het ons die ongelukkige oorlewende aangetref van Trigardt s'n geselskap. Slegs twee manne, Trigardt en sijn seun, oorleef nog die ellende van oorlog en die verwoestinge van die klimaat. Daar leef ook nog enkele weduwees en kinders, maar álmaal, met uitsondering van Trigardt en sijn seun, is deur die koors aangetas, wat 'n gevolg is van die klimaat. Vele is reeds daardeur afgemaai; en in die korte tijd van drie weke, wat die "Comet" hier in die baai gelê het, is daar drie siele die eeuwigheid ingegaan. Ongeveer 'n week vóor onse aankoms is die vrouw van Louis Trigardt oorlede, en ik het naas haar begrawe die vrouw van die seun. Toen ons uitseil was bijna die laaste-een siek, sonder énige hoop op die mens, terwijl daar niemand aan die baai is wat énige kennis besit van medisijne. Die Portugése behandel hulle seer vrindelik : hul het 'n eskorte gestuur om hul naar die dorp te gelei, alwaar woninge vrijelik geopen werd vir hulle huisvesting...... Trigardt, die seun, was begérig om sig te verénig met met sijn landgenote, (in Natal) en met hul saam te veg. [1]) Hij sou dan ook skeep gegaan het naar Port Natal, als die kaptein dié plek wou aandoen."

En met die vrome versugting van Owen : „mens sou denk dat al dié beskikkinge van die Voorsienigheid hul met bittere spijt moet vervul oor hul onge-

---

[1]) Die "Comet" het hul waarskijnlik die treurige afloop kon vermelde van die Uijs-Potgieter kommande teen Dingaan, van April 1838.

lukkige en verkeerde handelwijse!" lig die "Comet" sijn anker, om hul só aan hul lot oor te laat, en vlak bij die Voortrekkers van Natal verbij te seil, sonder daar 'n woord van te rep! [1])

Owen verklaar eweneens, dat hul geen vee meer had nie; en als hij hieromtrent goed ingelig was, dan blijk dáaruit, hoe die grootste gedeelte van hul veebesit binnen die eerste paar weke van hul verblijf te Lourenço Marques dood is. Die laaste opgaaf wat Trigardt dienaangaande doet is tevinde op die 26e. Maart, agtien dae vóordat hul die fort bereik, en tóen had hij en die kinders nog 457 beeste, behalwe die skape waar hij niks van sê nie. Drie dae tevore egter, was die getal nog 479, terwijl die ander tesame iets oor die 100 stuks had, en die skape globaal 3,000 bedraag het. Einde Maart was die beeste egter vinnig aan doodgaan van die bos-siekte, en het daar ook baje van maerte agtergeblij. Die 17e. April, 'n paar weke vóor die aankoms van die "Comet", het Trigardt uit die baai nog 268 „van die beste" weggestuur, naar 'n staanplek ergens aan die Komate, waar tijdens hul aankoms twee van die waens agtergelaat werd.

Toen, kort na die vertrek van die "Comet", en toen ook sijn énigste kind hom ontvalle was, 'n portugése kusvaarder met bestemming Mozambiek, in Delagoabaai seilree werd, skeep Carl Trigardt sig op versoek van sijn vader daarop in. Hij neem 'n hoeveelheid negosie-ware saam, en sou van Mozambiek en ander plekke langs die oos-kus landin gaan, om te sien of daar nie 'n ander woonplek vir hulle tevinde

---

[1]) *"Extr. from the Correspondence of the rev. Mr. Frances Owen", Zuidafrikaan,* 13 Julie 1838.

was nie. Die „Strella de Mouw" is teen die begin van Julie uitgevaar. [1]) Van Jambana is Carl met sijn handelsware en 'n aantal draag-kaffers landin gegaan, en drie maande lang weggeblijf, toen hij weer verder langs die kus op is naar Sofala, en dáarvandaan weer naar die binneland vir twee maande, tot aan die Zimbabwe bouwvalle. Van Killimane trek hij andermaal die binneland in, tot aan die mere; en langs die Zambesie op, tot bij die waterval, om Barotseland te ondersoek. Aan die kus teruggekeer, nadat hij dus die vermaarde waterval besoek het ruim twintig jaar vóor dr. Linvingstone s'n „ontdekking" daarvan, set hij die see-reis voort, tot Mozambiek. [2]) Sijn negosie was uitgeput, en op 'n besoek aan die „hinterland" bemerk hij al spoedig dat die streek weinig geskik is vir 'n nedersetting. Nadat hij te Mozambiek enige tijd gewag had vir 'n ander geleentheid, is hij verder langs die ooskus op naar Zanzibar, naar die kus van Abyssinnië, om kaap Guardafui en naar

---

[1]) In kapt. H. du Toit s'n verslag van Carl Trigardt s'n reis, — 'n kort oorsig nml. in *Onze Courant*, Graaffreinet, 27 Julie 1896, — staat „Manu Stella". Van Mozambiek moes (op die heen of terugreis) Trigardt egter 'n ander skip neem, dewijl die eerste vandaar naar Goa, op die indiese kus gevaar is; en dis molik dat mens hier te doen het met 'n verwarring van die name. In kapt. Du Toit s'n korte lesing word ook geen melding gemaak van die reis noord van Mozambiek nie; maar in 'n brief aan die uitgewer, d.d. Lichtenburg, 13 Junie 1917, skrijf hij : „ofskoon ik bij ons gesprekke in Middelburg altoos 'n atlas bijderhand had, staat 't mij nog goed voor, hoe in die opvatting van die oue heer, die ganse ooskus van Afrika, noord van Delagoabaai op, „Mozambiek" was, en hoe hij ook gewag gemaak het van kaap Guardafui en Babelmandeb. Of die versuim om dit te vermelde aan mij gelê het, dan wel aan die redakteur van *Onze Ct.* kan ik mij nie meer herinner nie."

[2]) Vgl. origens *De Delagoabaai Spoorweg, bl.* 8-9; dr. F. V. Engelenburg; Volkstem-drukkerij, 1894.

Jibuti, 'n plek op die afrikaanse kus teenoor Aden. Dáarvandaan is hij na verloop van enige tijd weer teruggekeer naar Delagoabaai, waar hij begin 1840 aankom, na 'n afwesigheid van bijna twee jaar.

Daar was niemand meer van die mense met wie hij sedert 1835 uit die Kolonie saamgereis het nie; en op die kleine Afrikaner-kerkhoffie, daar om die breë wilde vije-boom, rus behalwe sijn moeder, vrouw en kinders, nou ook sijn vader vir altijd uit.

Die onversaagde Voortrekker had 't uiteindelik ook afgeleg, toen daar nog net 'n paar vrouwe en 'n klompie weeskinders oor was om sijn graf te grawe. Die 10e. Augustus 1838, sijn verjaardag, toen Carl ongeveer 'n maand weg was en hij diep besorg uitsien naar tijding uit Natal, maak hij 'n laaste aantékening op 'n half-beskrewe vel van die eerste Dagboek, in dieselfde rustig gevormde letter, met dieselfde waboom ink, waarmee hij die hele Dagboek geskrijf het: „had ik een stille verjaardag, doch zal daaraan gedinken." Vóor die einde nog van dieselfde jaar, werd hij ter ruste geleg naas sijn egtgenote en die manne wat saam met hom hul laaste Trek volbreng had.

Gedurende Februarie 1839 eers, bijna 'n jaar na hul aankoms in Delagoabaai, had die tijding van hul ellende Andries Pretorius te Pietermaritzburg bereik, en werd daar onmiddelik aanstaltes gemaak om hul af te haal. [1]) Daar was egter allerlei skeepsmoeilikhede te oorwinne; die Boere-hawe werd nog

[1]) Of Trigardt s'n boodskapper ooit tereggekom is, is nie bekend nie; vermoedelik was Owen s'n meedeling in die *Zuidafrikaan* die eerste berig wat hul van die trek s'n toestand bereik het.

maar skaars besoek van die kleine réderij. Eers werd die skoener "Louisa" gecharter om onmiddelik uit te vaar, want dié boot sou dan reeds begin April weer teruggewees 't; [1]) maar daar moet een of ander hinder tussenbeie gekom 't, en hul moes wag op terugkeer van die „Mazeppa", kapt. Tait, wat toen naar Kaapstad was. Die 25ste Junie kon hierdie vaartuig eers naar Delagoabaai vertrek [2]) en die 19e. Julie d.a.v. is die oorléwende van die Trigardt-trek veilig in Port Natal aan wal gestap :

„Alles was bekommering, verlange en nuwsgierigheid", skrijf 'n ooggetuie van die aankoms, „baje het op hul perde gespring, en so skielik molik naar die hawe-plaas gejaag; ander het weer van die bote gebruik gemaak om hul landsliede, hul langvermiste landsliede weer te sien en te omhels. — Maar hoe werd die vreugde verbitter, hoe die mensliewende hart geroer, toen hul verneem dat van álmaal wat naar Delagoabaai gegaan was, slegs 26, waarvan die meeste kinders was, op die skip hulle bevind. Die oorgeblewene sien daar almaal seer erbarmelik uit, bleek, uitgeteer en sieklik." [3])

Die 25 oorlewende (Carl was die 26e), het bestaan uit :

Antje Scheepers, weduwee met éen dogter en 4 seuns;

Antje Botha, weduwee met 2 dogters en 3 seuns;

Breggie Pretorius, weduwee met twee seuns;

---

[1]) *Zuidafrikaan*, 26 April, 1839.
[2]) *Zuidafrikaan*, 15 Julie 1839.
[3]) *Zuidafrikaan*, 6 Sept. 1839.

Willem Strijdom, 'n jongeman met 2 broers en 2 kleine susters;

Piet en Louis Trigardt met hul suster Annie; en Louw en Izaak Albach Jr. [1])

D.d. 15 Januarie 1840 is genl. Andries Pretorius, ingevolge opdrag van die Volksraad te Pietermaritzburg, op sijn derde kommando teen Dingaan uitgetrek; en werd die Soeloe-koning veertien dae later aan die Makonko-koppe, ongeveer tien mijl suid van die Pongola, 'n beslissende neerlaag toegebreng in samewerking met Panda; en die 8e. Febr., toen Pretorius s'n kommando op die wal van die Pongola staan werd hom meegedeel hoe Dingaan met 'n gevolg van nie meer dan 100 man, enige dae tevore verder noordwaarts gevlug was. Die oorlog was daarmee feitelik be-eindig, en verdere agtervolging deur sijn mense in die ongesonde landstreek noord van die Pongola, het genl. Pretorius nutteloos geag. Daarom werd dit toevertrouw aan Soboeza, 'n bevriende Swazie-kaptein, en Panda ge-installeer als opperhoof van die Soeloes en vasal van die Republiek. [2])

Carl Trigardt was nie lang in Delagoabaai teruggekeer nie, of die gerug van hierdie krijgsverrigtinge was tot dáar deurgedring, tegelijk met die verontrustende tijding, dat die vlugtende Soeloes, ewenals dié van Manoekosie en Songandaba ses jaar vroeër, op Lourenço Marques in aantog was! Met 18 man werd toen Carl Trigardt in 'n roei-skuit langs

---

[1]) *Ibid.*

[2]) P. Stuart, *De Holl. Afrikanen en hun Republiek,* Dagverhaal v. d. Derde kommande, bl. 112.

die Mapoeta op verkenning uitgestuur. Twee dae lang is hij met dié rivier op, tot ongeveer waar die Pongola inloop, en dáar ontskeep hij hom op 'n eiland in die stroom, terwijl hij reg daarteenoor, aan die westelike rivier-oever, met die leër van die Swazie-opperhoof, Soboeza, in verbinding kom, wat die vlugtende Soeloes hier inwag. Nadat hij 'n dag of wat daar versuim had, werd hom ook gemeld, dat die Soeloes werkelik in aantog was. Kort bokant die eiland was 'n drif, waar hul kon deurtrek, en net aan die oorkant van die Pongola leër Dingaan en sijn Soeloes hul, om die nag daar deur te breng. Hier werd hij deur Soboeza in die vroegte van die volgende ogtend oorrompel en gedood; en 'n half-uur daarna was Trigardt ooggetuie van die uiteinde van hierdie skrik van die natalse Voortrek. [1])

Hij is daarop terug naar Lourenço Marques, en enige weke later besluit hij om oorland terug te keer naar sijn landgenote en oorlewende familie in Natal. Voorsien van 'n paspoort van die kommandant, [2]) en

---

[1]) Carl Trigardt s'n Verkl., Staatsarg. R95/94, word hier bijna woordelik gevolg. In besonderhede is 't te vergelijke met die relaas van Philippus Jeremias Coetzer, wat aanbetref Dingaan s'n dood, Odé, Staatsarg. R.95/94, C. Nr. 3.

[2]) „*La Semaine*" (franse Suppl.van die *Volkstem*), 31 Julie 1897, en *Volkstem* id. van die volgende inhoud, waarvan die oorspronkelike in die Staatsmuseum te Pretoria berus :—

Antonio Candido Pedroso Gamitto, Capitao adido ao Estado major da Provincia de Mozambique, e Governador e Capitao Mor de Lourenco Marques e seos Districtos. Por Sua Majesdade Fidelissima que Deus guarde, etc. etc. etc.

Faco saber que d'aqui parte por terra para a Cabo Natal (guiado pelo natural Nandina) Carolos Joao Trigardt, subdite Hollandes, aqual vai por assim ter requirido, e para que nemguem lhe ponha embaraco lhe passa apresente guia, aqual vai assignada por mim, e sellada

gevolg deur ag kaffers met pak-osse, is hij deur Soeloeland, langs die kus af naar Natal, waar hij na 18 dae, bo langs die Oemwotie, bij die kampement aankom van Willem Adolf Landman, 'n broer van die bekende kommandant, Karel Landman.

„Op 'n dag toen groot-vader naar Durban-toe was", — só vertel 'n kleindogter, — „sien ons opeens, tot ons grote ontsteltenis 'n klomp Soeloe-kaffers met pak-osse aankom. Hul lei die osse aan die neus, wat ons nog nie tevore gesien had nie. Ons werd egter gerusgestel deur die aanwesigheid bij hulle van 'n witman, wat te perd vooruit rij; en toen hul nader kom, sien ons, dat 't die lang verlore oom Carl Trigardt was, — uitgeteer van die dysenterie en koper-geel van die koors, wat hom al só dikwels aangetas had! Die kaffers bij hom was 'n paar Soeloe-wegwijsers, Knopneuse en Masbiekers, wat vlieg om sijn gering-

---

com sello das Armas Nacionaes da Coroa de Portugal.

.Dada na Bahia de Lourenco Marques 27 de Abril de 1840.

Antonio Candido Pedroso Gamitto

Governador e Cap. Mor.

Registrado fol. 2 do compte livro L.M. 27 de Abril de 1840

A. C. P. Gamitto.

Wat vertaal, als volg lui :

Antonio Candido Pedroso Gamitto, kaptein gedétasjeer bij die Etat Major van die Provinsie Mozambiek, en Goewerneur en Naturellekommissaris van Lourenço Marques, Delagoabaai en distrikte, voor Sijne Getrouwe Majesteit, wie God behoede, ens. ens. ens. — — Laat weet, dat van hier oorland vertrek naar Kaap Natal (begelei deur die naturel Nandina) Carolus Johan Trigardt, Hollandse onderdaan, dat gevraag werd, en opdat niemand hom lastig sal val nie, geef ik hierdie pas, deur mij geteken en geseël, met die seël van die nasionale wapen van die kroon van Portugal. Gegee aan die baai van Lourenco Marques, 27 April 1840.

Antonio Candido Pedroso Gamitto,

Goew. en Naturelle Koms.

Geregistreer, bl. 2 van die betreffende boek, L.M. 27 April 1840.

A. C. P. Gamitto.

ste bevele uit te voer. Veertien dae het hij bij die Landmans geblij, om uit te rus en sterker te word. Hij had allerlei aardighede uit die Ooste meegebreng, soos fijn porseleine koppies en pierings, ens." [1])

Die Voorste Voortrek was volbreng!

Na sijn huwelik in 1841 te Pietermaritzburg, is Carl Trigardt met 'n vrag negosie naar Winburg, en tref daar 'n kommissie aan, onder leiding van landdros Vermeulen, wat in opdrag had om 'n handelsweg te soek naar die oostelike hawe, en hij is met dié kommissie saamgegaan, om die weg te wijs, en tegelijk als tolk te dien. Die kommissie is egter nie verder gekom als Olifantsrivier nie, wat só vol was, dat hul veertien dae tevergeefs voor die drif gelê 't en toen onverrigtersake weer terug is naar die Vrijstaat. Die jaar daarop werd hij deur ander omstandighede verhinder, om met die kommissie onder genl. A. H. Potgieter mee te gaan, wat die baai bereik het, en 'n traktaat van vrede, vrindskap en handel totstand gebreng het met die Portugése nie alleen nie, maar ook 'n geskikte trekpad gesoek het. Andries-Ohrigstad werd aangeleg, en Carl Trigardt het sig te Branddraai aan Ohrigstadsrivier, neergelaat. Kort daarop is hij aan die hoof van 'n vérdere kommissie naar Delagoabaai, wat die pad bepaal het wat jarelang als hoof-weg gedien het tussen die Republiek en Lourenço Marques. Dieselfde kommissie het die Portugése goewerneur, J. C. d'Andrade, naar Ohrigstad gebreng, alwaar in oorleg met die Volks-

---

[1]) Verkl. van mevr. die weduwee Fick, (geb. Landman), de Post, Alexandrië, K.P., d.d. 26 Mei 1916.

raad, maar op inisiatief van Trigardt, die Lebombo-grens-regeling bereik werd, wat in 1868 aanleiding gegee het tot Pretorius s'n proklamasie van die Mapoeta oevers, tot aan die see. [1])

Nadat hij 'n jaar of drie op Branddraai gewoon had, werd Ohrigstad wegens die ongesondheid van die streek, ontruim, en is ook Trigardt weer weggetrek naar Rozenkrans, 'n besonder mooie woonplaas, hoger op aan Ohrigstadsrivier, wat hij gedurende die volgende twintig jaar herskep het in 'n ware lushof. Om sig egter op die skaap- en perde-boerderij toe te leg, is hij vervolgens verhuis naar Goedehoop, nabij Trichardtsfontein, wat hij in 1870 aangeleg het.

Toen in 1895 uiteindelik die Republiek sijn eie spoorbaan open tussen Pretoria en Lourenço Marques, het Carl Trigardt ook 'n laaste besoek gebreng aan die toneel van hul ellende van sewen-en-vijftig jaar tevore. D.d. 26 Junie 1895 is hij daar aangekom met sijn kinders, w.o. Lt. kol. S. P. E. Trigardt, en het hij hulle die begraafplaats aangewijs, waar die Voortrekker-leier en sijn manne begrawe lê. [2]) Van die grafte self was niks meer te sien nie, maar die rooie sandsteen, waarmee dit opgemaak was, het nog onder die vije-boom die plek aangedui. Nadat hul dit teruggevind had, werd deur Carl, onder aanbie-

---

[1]) D.d. Pretoria, 29 April 1868. Die oostelike grens van die Republiek werd tegelijk vasgestel met 'n regte lijn van die Ngamie-meer naar die Langeberg-reeks, soos 't aangetoon is op bijgaande kaart.

[2]) Die plek is geleë teen die bult bokant die stad, ongeveer 70 tree verwijder van 'n bestaande oue begraafplaas. Destijds was in die nabijheid nog sigbaar die fontein, waarbij hul gestaan het. Vgl. brief Lt. kol. Trigardt, *Volkstem*, 15 Julie 1895.

ding van sijn paspoort van 1840, aansoek gedaan om oordrag van die kleine Afrikaner heiligdom op sijn naam, opdat daarvoor gesorg kon worde. Sijn oue portugése paspoort het hom die vrindskap en hulp verseker van die toenmalige Goewerneur, wat sijn versoek aanstonds aan die stadsraad self voorgeleg het. [1])

Te Goedehoop op die Hoëveld is Carl en sijn jongste broer, Louis, tot aansienlike welvaart geraak; en in 1896, nadat die meeste kinders al opgegroei was, is hij en sijn egtgenote op Middelburg gaan woon, waar hulle albei in 1901, tijdens die tweede Vrijheidsoorlog, in geseënde ouderdom oorlede is.

Die voorste Voortrek is volbreng!

Dis slegs 'n Verkenning gewees, vir die Afrikaner, — van die Vrijheid en die See. 'n Verkenning egter, net soos dié van Piet Retief, wat nie vrugteloos is nie. Andries Pretorius was die geseënde werktuig van die Geskiedenis, om te volvoer wat Retief aangevoor 't, en in die jare van druk en vervolging daar-

---

[1]) Uit die verhandelinge van die Camera Municipal van Lourenco Marques, d.d. 27 Junie 1895 blijk, dat die grond destijds partikuliere eiendom was van 'n engelse onderdaan met die naam van Harper, en geval het onder die Staat, sodat die stadsraad geen besluit kon neem nie :

Foi presente um requirimento de Carolus Johamen Trichard, pedindo para lhe ser concedido um terre no onde em 1840 foi sepultada sua mulher, afim de n'elle levantar um pequeno mausoleu. Depacho :— Requira ao Exmo. Governador do Districto visto o terreno ser do Estado e pertencer ao espolio do subdito inglez Harper.

In 1895 werd deur dr. Engelenburg en later ook deur mij 'n verdere ondersoek ingestel, en is geblijk, dat die plek tans 'n gebouw draag, wat tot woonhuis dien. Die Prov. bestuur skijn geen besluit ooit geneem te hê nie.

na, die nasie te staal vir sijn eie, vrije Bestemming. Die afstands-akte van Natal het Retief met sijn bloed beseël, en met die bloed van sewentig uitgelese manne, wat daar saam met hom geval het; en die manne, vrouwe en kinders van Weenen het 't bekragtig, en 'n onvernietigbare reg gevestig vir Afrikaner. Dáarop het Pretorius die Republiek gestig, op grondveste wat eerlik is en onvergankelik, — omdat 't eerlik is.

Andries Hendrik Potgieter het op Louis Trigardt s'n wa-spoor getrek, en op dieselfde onvergankelike grondslae van eer en reg andermaal die Republiek opgerig. En dié wat na hom gekom het, het 't groot gemaak en sterk, nie juis omdat hulle dit individueel só gewou het nie, maar omdat dit die intuïsie, die besieling en die lewensdrang is van die Nasie; en dewijl alleen dít gedij en geseën word met vrugbaarheid, wat wortelskiet in die grafte van dié wat voorafgegaan het, en opreik naar dieselfde grootse vrijheids-ideaal.

Die vóorste Voortrekkers is die wildernis ingegaan, om die Vrijheid te soek en die See. Hans van Rensburg s'n ongelukkige trek had tot eind-bestemming die oseaan; en die 49 manne, vrouwe en kinders wat daar aan die Limpopo-boorde geval het onder die Soeloe-asgaai, was die eerste dúre offer wat die Boere Nasie gebreng het aan 'n ingeskape vrijheidsdrang. Trigardt s'n trek en ál die mense-wee, wat uit hierdie Dagboek soos 'n seëning oor die nageslag saggies snik, was aangeleg op éenselfde hoge nasionale Bestemming. Aan die wilde Magwamba-stamme op sijn trek-pad het hij briewe áfgegee, gerig aan „mijn

Nasie, die nà mij komen sal", om hul voor te lig op die lijdensweg van 'n Volk. Die vergéte graf, daar aan die indiese oseaan van Pretorius, Pfeffer, Trigardt, Strijdom, Botha, Albach, — dit is 'n laaste ligtoren op dieselfde onvermijdelike lijdensweg. Genl. Potgieter s'n tog naar die noorde was 'n soeke naar die vrije See, nadat hij die land aanskouw had waar hul vrij sou wees. Carl Trigardt s'n sending, langs die ooskus op, naar Abysinnië, — wat was 't ánders als 'n verkenning van dieselfde Vrijheid?

Agtervolging, stap vir stap, en onderdrukking van die een geslag op die ander, is álmaal s'n loon gewees, dis wáar. Maar wat maak dit? — Is deur die aanhegting van Natal dan misskien die ink verslaan op Retief s'n traktaat? Is dáardeur die verdrag 'n „vodje papier" geword? Is Vegkop in die Vrijstaat en Bloedrivier in Natal altemit verniet gelewer, en Mosega s'n oorwinning ongedaan gemaak omdat die land, wat dáar gewin werd, tot tweemaal toe weer met geweld afgeneem is?

Wat 'n jammerlike geskiedenis-opvatting moet 't wees, wat 'n treurige besef van dié onveranderlike historiese gods-reg, wat dít só denk!—Niks,—daar is niks verlore gegaan nie, niks vir niks gebeur nie; niks aan hul werk af- of toegedaan deur wat later buiten hulle om geskied is. Want dis geen ijdele illusie gewees, dié vrijheids-drang, wat dit ingegee het nie! Inteëndeel, dis die énigste en állesbeheersende drijfveer van álle nasionale strewe, álle inspanning, álle opoffering. En solang dit beliggaam was in die nasionale bestuursvorm wat hul self ontwerp en in die wereld gebreng het onder die barensweë van 'n

nasie, sólang was daar voortduring, kontinuïteit in die nasionale strewe. Wat daarop gevolg het is geen vernietiging van die voorafgaande nie, geen verijdeling van die verlede nie. Dit is uiterlik 'n geweldadige verskuiwing van historiese aardlae, soos die geologie mens aanwijs, waar die druk van buitengewone dinge ingewerk het op die éwige oer-vorme van die aarde. Illusionair en bedrieglik is enkel dit, dat sodanige gewelddadige verskuiwing voortdurend is of algemeen. Geskiedenis en tradisie van die Afrikaner lê reguit en eerlik uitgestrek in sijn verleë, agter; en dit is ál wat standhou. Al die ander is ijdel en vergeefs.

Hier is 'n valse illusie : — 'n nasie sonder tradisionéle instellinge, sonder geskiedenis, sonder liggaam, wat belas is met die sorg vir die voortduring van die nasionale bewussijn! Dit is geen nasie nie, — — 'n nasie wat gebouw moet wees op die erbarmelike beginsel, dat die een generasie die volegnde geen verpligting opleg nie, sodat daar geen énkele band is tussen dooie en lewende nie, geen énkele sekerheid vir die toekoms nie!

'n Algemene drang was 't, van 'n Nasie naar die Vrijheid en die See. — Toen President Pretorius, na die portugése verdrag van Ohrigstad, die Mapoeta-oevers tot aan die see transvaalse grondgbied verklaar, toen was 't slegs die McMahon-arbitrasie, wat die Engelse belet het om beslag te lê op Delagoabaai. Die anneksasie van 1877 was gevolg van President Burgers s'n maatreëls om die verbinding met die see, waar die eerste Voortrekkers naar gestreef het, in werklikheid te laat oorgaan. 'n Berg verroeste spoor-

